verbinding te kom met hul Portugese familie. Eers sou egter die manne alleen vooruitgaan, om sekerheid te erlang of die Portugese Buyse hul wel wou erken en ontvang. Hulle is met waens en osse oor die Limpopo, maar nie te ver daarvandaan nie het die tsetse die grootste gedeelte van hul trekvee doodgesteek, en moes hul noodgedronge weer terugsukkel na Zoutpansberg. Mara het hul toe die plek genoem![27])

Na die vertrek van hul vader het die kinders geruime tyd aan die Limpopo gewoon, totdat eindelik Michael, Dorha, Gabriël en Baba teruggekeer is na Kama, terwyl Doris en Jan, hul jonger halfbroers uit die Hottentotse konneksie, getrou aan die opdrag van hul vader, daar gebly het. Dorha is onderweg na Kama in 'n kapokstorm omgekom, en die drie ander het jarelank onder die Bamangwato te Kolobeng (Monotho) gewoon.[28]) Jan is na hul vertrek ook aan die koors dood, en Doors het naderhand na Zoutpansberg teruggetrek, waar Trichardt hom en Gabriël in 1836 aangetref het. Gabriël had sig naamlik enige tyd na hul terugkeer onder die Bamangwato genoodsaak gesien om daar pad te gee, omdat hul juis in die vlugpad was van die Matabele en veel oorlas van hulle gehad 't. Hy is toe na Zoutpansberg gegaan, om Doors weer op te soek. Michael het sig eers na die aankoms van Potgieter se trek met sy verwante in Waterberg herenig.

Die Buyse is tans 'n mestiese stam geword van aansienlike omvang in Zoutpansberg, waar hul nog steeds in die nabyheid van die Soutpan verskeie plase bewoon. Doors, 'n seun van Doors I, het in 1917 aan die skrywer nog verskeie meedelings gedaan uit die tyd van Trichardt se trek, wat hy in Zoutpansberg bygewoon het as tienjarige knaap. So wis hy b.v. nog die plek aan te wys waar die trek by sekere geleentheid gestaan het en herinner sig nog goed die vertrek van die Trichardts uit Zoutpansberg, toe die Buyse onmiddellik in onmin geraak het met Rasethau en dié by twee geleenthede

---

[27]) 'n Persoonlike meedeling van mnr. Chris Hofmeyr, L.P.R.
[28]) Baba fungeer in 1836 as tolk aan die hof van sy oom, Mzilagazi. Vgl. Harris, *Wild Sports in S. Africa*, bl. 101.

moes beveg, sodat hul genoodsaak werd om pad te gee na die suide, waar hul sig te Buyskop neergelaat 't.

Hier werd hul, vóor die aankoms van genl. Potgieter se trek, ongeveer 1839, deur 'n Amandebele-stam beoorlog en op Buyskop vasgekeer.

Die inboorlinge had groot ontsag vir hul vuurwapens, sodat hul dit nie gewaag het om die kop met geweld te neem nie, wat hul uit hoofde van hul groter aantal maklik kon gedaan het. Hul dag om die Buyse deur die dors tot oorgawe te dwing. En nadat die belegering geruime tyd geduur had, wis Gabriël dit met 'n oulike kunsgreep geheel te verydel. Hul watervoorraad was verminder tot die inhoud van 'n enkele lere knapsak, wat nouliks vir nog 'n dag sou dien. Gabriël neem toe die knapsak en gaan daarmee op die hoogste punt van die kop uit, waar al die Kaffers hom goed kon sien. Hy spreek hul daarvandaan toe: hul was bang om teen die donderwerk van hul geweers uit te kom en dag miskien dat die beleërdes hul water sou opraak; as dit so was, kon hul sig maar die moeite bespaar van langer die kop op te pas, want hul had soveel water dat selfs die Amandebele ook by hùlle kon kom drink! En as bewys daarvan lig Gabriël meteens hul laaste knapsak met water omhoog en stort die inhoud voor hul verbaasde oë op die klippe uit.

Die volgende dag was die beleg opgehef, en kon die Buyse afsukkel na die fontein onder die kop om hul brandende dors te les.

Gabriël en Doors het albei ook aan Potgieter se trek dikwels allerhande vriendedienste bewys; albei het herhaaldelik met kommissies saamgetrek om die weg te wys, of hul kinders as veewagters aan die mense verhuur. Uit hoofde van dié dienste werd by Regeringsbesluit aan die Buyse die reg toegeken om vuurwapens te dra.

In die laaste Vryheidsoorlog het hul andermaal in hoedanigheid van wadrywers en veewagters aktief hul aandeel geneem in die verdediging van die Republiek, en werd hul hele stam ook later by Pietersburg in 'n konsentrasiekamp saamgehok.

# II.

## 9. *Inboorlinge van Transvaal tydens die koms van die Voortrek.*

Merkwaardig is die houding wat Trichardt teenoor die inboorling-stamme ingeneem en gehandhaaf het, en dit is tewens 'n welsprekende weerlegging van die beskuldiging hom deur die Engelse op die oostelike Kaapse grens ten laste gelê.

Sy gedragslyn bly deurgaans dié van hul meerdere in álle opsigte, ook wat aanbetref militêre prestige, ondanks die omstandigheid dat hul eintlik tog maar net 'n handjievol blankes was tussen soveel duisende wildes, en al is 't dan ook waar dat Trichardt in Transvaal verskyn het net kort na 'n Zoeloe-opruiming van die kleiner stamme, soos weldra blyk.

Toe hy egter op sy swakste was, toe naamlik vier uit die nege „weerbare skuts" van die trek van hom af weg was agter Van Rensburg aan, gryp hy, gebruik makende van 'n inwendige stamvete, die geleentheid aan om die gevaarlikste van sy naturelle-nabure, wat hom reeds eenmaal na die lewe gestaan het, onskadelik te maak. Origens weier hy konsekwent om sig op enigerlei wyse in te laat met hul stamgeskille. Herhaaldelik stuur een of ander kaptein na hom toe om sy bemiddeling te vra in 'n stam-rusie,[29]) maar hy laat hom nêrens ooit daartoe verlei nie. Op die laaste oomblik nog, vóor sy vertrek uit Zoutpansberg, is Rasethau begerig om sy hulp teen 'n balorige nabuur, Selippe, te verkry; maar Trichardt voeg hom ongeduldig toe, of hy dan nie sien hoe hy moet sukkel met sy vee nie, dat hy hom nou met sulke dinge kom lastig val. En 'n afgesant van Mapela reis met hom saam uit Zoutpansberg na die suide met dieselfde oogmerke. Ander, wat van nog groter afstande sy meerderheid erken as heeltemal vanselfsprekend en sy intervensie kom inroep, stuur hy ewe onverrigtersake terug met die meedeling miskien dat hy sy reisgenote wou raadpleeg, dat hy die kwessie waar 't om

---

[29]) Dit is baie algemeen gewees in Afrika. Vgl. *Through the Dark Continent*, H. M. Stanley (1890), bl. 311. (Dit was in 1875.)

gaan eers wou ondersoek, of 'n plan sou maak as die veld beter is of die perde gegroei het.

Die regerende Bawenda-stamhoof en verskeie ander is oënskynlik sy vriende, maar „ik vertrouw die een so min als de ander," verklaar hy herhaaldelik; „as hul 'n kans sien om ons vee te roof of ons om die lewe te bring, sou niemand van hulle dit laat nie." Hy is derhalwe teen álmal op sy hoede; by die geringste argwaan — toe hom gedurende die verblyf aan Doringrivier allerlei gerugte deur Doors Buys bereik — aarsel hy geen oomblik om sy witmans-prestige kragtig te handhaaf nie. Hy weier om van Rasethau 'n geskenk te aanvaar solank dié nog nie voldaan had aan sy ooreenkoms nie, en eis van hom sowel as van Masjaoe e.a. dat hul binne bepaalde tyd voor hom verskyn en uitvoering gee daaraan, of hy sou dit self gestand doen. Hy is op sy hoede teen álmal, drink van niemand bier nie, of húlle moet self eers daarvan proef, en waarsku alle inboorlinge dat hul sy laer nie gewapen moet nader nie, en veral nie in die nag nie. As daar van hulle by hom oorbly, dan word sy tydelike laerplek, waar hy miskien net enige ure tevore uitgespan het, sy burg, en hul kom hom vra nie alleen of hul daar mog slaap nie, maar ook die plek waar hul sal slaap. Steeds egter tree Trichardt teenoor hulle op met die mees moontlike regskapenheid. Hy aarsel nie om teen homself soms een of ander te boek te stel nie, maar nêrens is hier wat aan te wyse waar hy onbillik gewees is in sy handelwyse teenoor die inboorlinge. Herhaaldelik vermaan hy hul soos kinders en gee hul verstandige raad.

Net mense wat die inboorlingkarakter deurgrond het en die waarde ken wat die Kaffers heg aan hul beeste-besit, sal die omslagtige omhaal begryp of billik wat Trichardt herhaaldelik maak oor vee-kwessies. Hyself was ook geheg aan sy beeste en ken ieder van die 500 by naam; maar hy het geweet om dié gehegtheid ook van die naturel te laat eerbiedig in iedere geval waar hul inbreuk maak op sy eiendom, of hy sou dit weldra nie meer kon uitgehou het nie.

Mens tref in sy beskrywing nêrens 'n voorbeeld aan van natuurlike deug by die inboorlinge nie, behalwe wat hy hulle inboesem as hul altemit van sy verlore vee agter hom aanbring. Origens is daar

dieselfde trouelooshеid, gebrekkige besef van myn en dyn en afkerigheid van harde werk. Sy laaste daad teen die volk van Sokororo lyk allig nog die strengste, maar verloor alle betekenis as mens bedenk in welke toestand hy sig daar bevind het. Hy is na lank sukkel eindelik die berg oor, en daar word nie slegs van sy vee geroof op 'n wyse dat hy sig heeltemal goed kan oortuig wie die skuldige is nie, maar hy word ook herhaaldelik in die nag aangeval. Hy neem derhalwe 'n aantal meide en manne gevange en voer hul met hom saam, onder beding egter dat hul sy vee teruggee, of die waarde daarvan, wanneer hy sy gevangenes weer in vryheid sal stel. En ofskoon dit nêrens uitdruklik gesê word nie, oorweeg hy self eenmaal om die „hele boel" maar te laat loop, toe hy naamlik buite gevaar was; en mens kan aanneem dat hy dit ook inderdaad gedaan het. Toe die Kaffers te Chuniespoort hul vee geroof het, werd dieselfde maatreël te baat geneem, maar die gevangenes later ook weer in vryheid gestel.

Van die Caledon tot aan Olifantsrivier het Trichardt en Van Rensburg deur 'n byna geheel ontvolkte wêreld getrek, wat behalwe wilde diere en hier en daar 'n klompie Boesmans, geen ander lewe gedra het nie. Die Zoeloe-vorste, van Tsjaka af, tesame met die rebelle wat daar later van die hoofstam afgespring het na die noorde en noordweste toe, had weinige jare vóor die Voortrek die noordelike Vrystaat en die hele teenswoordige Transvaal tot noord van die Limpopo, en 'n gedeelte van die teenswoordige Betsjoeanaland, byna geheel uitgemoor. Wat daar benoorde Vaalrivier van die Bapedie, Betsjoeana, Basoeto (Rooikaffers) en Bawenda oorgebly het in 1836, het in voortdurende angs geleef van verdere uitroeiing en hul teruggetrek in die woeste bergstreke en ongenaakbare skuilhoeke, waar sommige selfs tot kannibalisme verval het.[30])

In die teenswoordige Mozambiek het, ewenas die Matabele onder Mzilagazi gedaan het, 'n ander teruggolwing van die Zoeloes uit Natal onder Manukosie (Manekos) en Songendaba, die Abagaza

[30]) Dr. Wangemann, *Sud Afrika und seine Bewohner;* Berlyn, 1881, Erster Abtl., bl. 22. Vgl. origens F. Rompel, *Gedenkschriften van Paul Kruger*, bl. 29, en *Baanbrekers, Oorlogsoormag*, van die skrywer, bl. 153.

(Kaalkaffers), huisgehou onder die toenmalige Bantoe-inwoners op 'n wyse wat sig 'nouliks laat begryp.[31])

Manukosie en Songendaba werd deur Tsjaka uitgestuur teen die Swazies, maar had nie veel sukses nie, en is toe, uit vrees vir hul gebieder, tesame afvallig geword van Tsjaka; hul volk het hul oor die Pongola noordwaarts gevoer, ongeveer 1830.[32]) Een stam na die ander van die Magwambas (Knopneuse of Sjangaans), het hul uitgeroei op hul weg na die noorde, totdat hul op die hoogte was van die Limpopo. Dáar is hul uitmekaar: Songendaba is verder noordwaarts en het in die mereland die Angonie-Zoeloes gevestig; Manukosie het die ganse gebied, van Delagoabaai af tot die Zambesie, bestryk uit sy hoofstad, wat gevestig was op die Monomotapa van die oudheid. Kort vóor die aankoms van die Voortrekkers, tussen 1833 en 1834, het hy die Portugese uit Jambana (Inhambane) en selfs uit Lourenço Marques verdryf. Verskeie van die oorspronklike Batonga en Magwamba-stamme werd suidwaarts gedring, na die teenswoordige Transvaal, waar hul weer in botsing gekom het met die hordes van Mzilagazi.

Manukosie is in 1858 dood en werd opgevolg deur Umzila,[33]) die vader van Gungunjana, wat die Portugese eers in die neëntiger jare op 'n manier onderwerp het aan hul gesag.

Die eerste stamhoof wat Trichardt op sy trek na Zoutpansberg teengekom het, was Sekwatie, aan die Olifantsrivier. Dit was 'n Bapedie-hoofman van Barolong-oorsprong, 'n seun van Toelare, wat ongeveer twintig jaar vóor die koms van die Voortrek 'n magtige stamhoof was en die kleinere stammetjies tot aan Vaalrivier uitgeplunder het, totdat, na die verskyning van die Matabele, húlle op

---

[31]) Magwambas van die Laeveld, wat na Drakensberg gevlug het, werd dáar genoodsaak om teen die berghelling, op klein terrasse wat hulle aangelê het en vandag nog te sien is, tuin te maak, terwyl hulle op en in die berge weer die Swazies en wilde kannibale te dugte had.

[32]) Vgl. dr. Wilhelm Vallentin, *Transvaal, das Land und Seine Urbevolkerung*, Berlyn, 1901, bl. 195.

[33]) Vgl. *History of the Native Tribes of the Transvaal*, van die Naturellesake-departement, 1905, bl. 59, 'n stuk wat origens, weens sy sterk politieke strekking, nie erg betroubaar is nie.

hul beurt uitmekaar geslaan en gedood werd, sodat slegs hier en daar, in die mees ontoeganklike gebergtes van Lydenburg, 'n kraaltjie oorgebly het. Gedurende enige jare het hul so voortbestaan, sonder nominale stamhoof, totdat Sekwatie klompies bymekaar gemaak en daarmee na Zoutpansberg getrek het, waar hy gedurende 'n jaar of wat in aktiewe onvrede geleef het met die Bawenda. Hy is vervolgens weer teruggekeer na Olifantsrivier, maar het in 1835 dit weer swaar te verdure gehad van die Matabele, en was só verarm dat sy balorige kinders in latere jare daaraan herinner moes word hoe hul vader, toe Trichardt hom die eerste keer aangetref het, sy honger gestil het aan die kreng van 'n dooie jakkals! [34])

Nadat Silkaats uit Magaliesberg verdryf was deur genl. Potgieter, het Sekwatie met veel beleid en toeleg die oorblyfsels van sy stam weer verenig, wat later tot ongeveer 30,000 indiwidue aangegroei, onder Sekoekoenie, Mapoch en Mampoer die Republiek soveel oorlas besorg het.[35])

Verder noordwaarts is die Voortrekkers in aanraking gekom met kleinere Basoeto-stamme (Mantatese of Makatese), soos dié van Malietsie, Zebedela,[36]) Masjaba e.m.a., wat deur die outeur van die Dagboek aangedui word as „Rooikaffers" en geringagtend deur grotere stamme Mahowas genoem werd. Met uitsondering van Malietsie, wat hom deur die vlug en sy vriendskap met die Bawenda altoos staande gehou het teen Silkaats, was hul egter seer gering in aantal, arm en onseker van hul bestaan.

Onder die Amandebele van Zoutpansberg leef nog 'n mooi sage nopens die verskyning onder hulle van die eerste witmense.

By Ysterkop langs, vertel hul, tussen die huidige Potgietersrust en Pietersburg, is die eerste witmense verbygekom, tot by Zebedela. Die toenmalige hoofman, Papoe, ofskoon 'n strydlustige man, het

---

[34]) Vgl. Merensky, Jeppe, Mauch e.a. *De Transvaal Republiek en de Holl. Boeren*, Amsterdam, 1876; bl. 60.

[35]) Vgl. A. G. Watermeyer, *Jeppe's Almanac*, 1879, bl. 60.

[36]) Eerw. Hoffmann e.a. deskundiges verseker my dat die stam van Zebedela — tydens Trichardt se koms deur Papoe geregeer — van gemengde Zoeloe-herkoms is, die Amandebele.

sig vriendelik gedra teenoor hierdie eerste witmense, en wel uit hoofde van 'n ou voorspelling, wat 'n siener van sy volk lank tevore verkondig het. — „Ek sien rooimiere hierheen trek, wat klein korwe op hul koppe dra. Hul sit op sebras en voer roers in hul hande wat vuur spuug. Ek sien wit huise met hul saamtrek, en osse loop voor die huise. Jy, egter, o, Koning, sal hulle geen leed doen nie; en dan sal dit jou wel gaan. Hef jy egter die wapens teen hulle op, dan sal hulle jou te gronde rig."

En toe Papoe die Boere by hom sien aankom, met hoede op hul kop en te perd gesete, met geweers, en agterna hul tentwaens met die osse daarvoor, toe wis hy dat dit die vervulling was van die profesie; en hy het die Voortrekkers vriendelik ontvang.

Daarvandaan is hulle verder noordwaarts. In Strydpoort werd hul aangeval deur 'n hoofman, Eland genaamd, wat deur die Boere op die vlug gedryf werd. Verder vorentoe werd die Boere deur 'n ander hoofman gewaarsku: pas op, wees versigtig, sê hy, kyk, ek hef geen wapen teen julle op nie, maar aan die anderkant van die Witkoppe (dig by die teenswoordige Pietersburg), woon 'n ander hoofman, en hy sal julle seker aanpak! En toe die Voortrekkers naby die Witkoppe kom, sien hulle opeens daar 'n skaar van inboorlinge voor hulle. In die waan dat dié van plan was om hulle aan te val, begin die Boere die geveg en dryf die inboorlinge op die vlug.

Dáarvandaan is hulle na die Soutpan getrek.

Van een en ander is ons uit ander bronne niks bekend nie, maar onwaarskynlik klink hierdie Basoeto-legende nie; en as 't grond van waarheid besit, sou daarin nog 'n ander, waarskynliker verklaring geleë wees van die benaming: Strydpoort.[37])

In Zoutpansberg is Trichardt vir die eerste maal in kontak gekom met 'n uitgebreider stam, die Bawenda, wat ewenwel ook die algemene Zoeloe-uitdelging van twee kante ondergaan had en Trichardt maar weinig besorgdheid gebaar het. Rasethau — die „Rossetoe" van die

---

[37]) Hierdie besonderheid is ek te danke aan eerw. C. Hoffmann, van die Berlynse Sending te Houtbosdorp.

Dagboek, tot hiertoe bekend slegs onder 'n bynaam, 'Mpofoe — was destyds die nominale stamhoof.

Die Bawenda het omstreeks A.D. 1700 in Zoutpansberg verskyn uit Midde-Afrika, en hul oorspronklike woonplaas was na alle waarskynlikheid die Kongo-bekken, waar, volgens verklaring van ou Bawendas, 'n deel van dieselfde stam agtergebly het,[38]) en blykens lokale ondersoekinge nou nog 'n in taal- en stamverwante ras woon.[39]) In Zoutpansberg het hul die Bangonie en ander inboorlingrasse aangetref, wat egter weldra moes wyk voor hul groter aansien en krygshaftiger optrede. Die stamhoof wat die Bawenda na die suide gelei het, was Dzembanjeka,[40]) wat sy hoofstad, Dzada, gebou het in die Injelele-vallei, agter die Zoutpansberg, waar die bouvalle nog te sien is. Dzembanjeka het al die klein stammetjies aan hom onderwerp en sy gesag uitgestrek vér noord en suid van die bergreeks, waaraan hy sy hoofstad gevestig het met boustene wat sy skatpligtiges, die Bakalanga, moes aandra van die Zimbabwe-bouvalle af.[41])

Hy werd opgevolg deur sy seun, Toho-ea-'ndau, die Leeuehoof, van wie die regering 'n goue eeu was vir die Bawenda. Alle skepsels, tot aan die Zambesie in die noorde en die Olifantsrivier in die suide, was in éen volk onder hom verenig, wat vet geword het in die vrede en beleid van hul koning. Hy het 'n hoë ouderdom bereik en werd opgevolg deur Rawéle, van wie maar weinig bekend is.

---

[38]) E. Stubbs, *Historical Sketch of the Bavenda*, Grahamstad, 1912.

[39]) Johs. Flygare, *De Zoutpansbergen en de Bawenda Natie*; „Volkstem," 1899, bl. 9. Vgl. wat dit aanbetref, H. M. Stanley, *Through the Dark Continent*, waar hy vertel van die *Babwende* van die Kongo-bekken, 'n ras wat fisiek sterker en forser is as ander, 'n geheel eienaardige taal praat — „'njari" is hul woord vir rivier — handel dryf en baie reis.

[40]) Oor die leier van die volksverhuising skyn onsekerheid te bestaan. Stubbs vermeld Dzembanjeka, terwyl Flygare en die dept. „History" van Toho-en-ndau gewaag, wat volgens eersgenoemde 'n seun was van Dzembanjeka, vader van Rawéle, en grootvader van Rasethau. My wil dit voorkom of 't nie te betwyfel is nie, aangesien dit ondenkbaar is dat Toho-en-ndau, wat dus in 1700 reeds 'n gedugte regeerder was, 'n seun kon hê, Rasethau (Mpofoe), wat in 1837 nog nie te oud is om die stam te regeer nie.

[41]) Flygare, *Ibid*, bl. 9.

Na Rawéle se dood werd die land verdeel onder sy drie seuns: Rasethau, Sjewaas en Rampoera, terwyl die gebied noord van die Limpopo onder eie stamhoofde weer vry geword het. Alles het egter goed toegegaan, totdat Sekwatie, die Bapedie-hoofman uit die suide, onder Zoutpansberg verskyn. Die Bawenda werd verslaan en die berge ingedryf, maar vandaar uit bring hul die Bapedie uiteindelik 'n gedugte neerlaag toe. Na enige jare van vrede verskyn toe 'n Swazie-hoofman, Oemgwanie, met 'n groot leër, wat hul uit die vlakte tot in die berge agtervolg, verdryf en uitmekaar geslaan het.

Meer dan twee jaar woon die veroweraars toe in hul landstreek, totdat plots 'n nog groter Zoeloe-leër op die toneel verskyn onder aanvoering van Songendaba, die kollega van Manukosie, uit die ooste. Die Swazies werd verjaag, en ook die verstrooide Bawenda had 't gedug te verdure. Die Zoeloes het egter nie lank daar gebly nie en is verder vort na die noorde; en toe kon die Bawenda weer voor die dag kom.[42])

Onder die leiding van Rasethau (Mpofoe), was hul alweer tot klein stammetjies verenig, waar ewenwel die inwendige onenigheid nie ontbreek het nie, toe Trichardt se waens op die vlakte onder Zoutpansberg uitspan.

In die najaar van 1836 maak Rammabooya, 'n jonger broer van Rasethau, op aansporing van afgesante van Manukosie, 'n aanslag op Trichardt, wat egter met aansienlike verlies aan die kant van die naturelle afgeweer werd; en kort daarop werd Rammabooya deur Rasethau aangeval en gedood. Trichardt was laasgenoemde later behulpsaam in die verdere onderwerping van Rammabooya se volgelinge.[43])

Na Trichardt se vertrek is die stryd, wat in Augustus van die vorige jaar reeds gedreig het, en waarby Rasethau sy hulp verlang het, uitgebreek. Rasethau het sy vroue en vee by Malietsie in veiligheid gebring en is daarna teruggekeer om sy ooms, w.o. die „Kaalkop"

---

[42]) Flygare word hier gevolg, hoewel daar aansienlike verskil bestaan met die ander outoriteite.

[43]) Vgl. *Eerste Dagboek*, 19 Desember 1836.

van die Dagboek, wat hom na die lewe gestaan het in samewerking met Selippe, te beoorlog. Later werd Rasethau vergiftig deur een van sy vroue, die moeder van Ramapulana, wat met behulp van genl. Potgieter stamhoof geword 't. Laasgenoemde het sig vir dié hulp nie besonder dankbaar betoon nie en die blankes te Schoemansdal soveel sonde en ergernis aangedaan dat daar 'n kommando teen hom uitgestuur moes word, waarop hy gevlug het en opgevolg werd deur Magato, vader van Mpofoe, die laaste stamhoof.

## III.

### 10. *Louis Trichardt.*

*Kaaplandse Periode.* — Die skrywer van die Dagboek, Louis Trichardt,[44]) was die jongste uit 'n gesin van vier kinders en het die eerste lewenslig aanskou op 10 Augustus 1783, sodat hy tydens die Trek en die opstel van sy Dagboek dus 'n man was van 54 jaar.[45]) Enige maande vóor sy geboorte, naamlik op 13 April, is sy ouere broer, Carolus Gustavus, nog te Stellenbosch gedoop, maar sy eie doop het êrens anders plaasgevind, waarskynlik te Swellendam,

---

[44]) Die Afrikaanse stamvader het sy naam geskryf: Triegard, wat die rasionele Hollandse spelling lyk. Van sy kinders, daarenteen, staan in die doop- en huweliksregisters van Graaff-Reinet geskryf: Tregart en Tregard, ofskoon hierby wel ook die willekeur van die predikant sal te pas gekom het. Louis, die Voortrekker, het 't heel selde anders geskryf as Trigardt, weshalwe ek my ook aan dié spelling gehou het in die eerste (Akademie-) uitgawe. In hierdie uitgawe het ek dit teruggebring na die mees algemene hedendaagse spelling (Trichardt), omdat die ander te veel verwarring teweeggebring het. Onder die invloed waarskynlik van die Franse verwante, is in Transvaal een tak van sy familie — die kinders naamlik van Carolus — daartoe oorgegaan om Trichardt te skryf, terwyl 'n ander seun se kinders Triegaard en Trigaard gaan skryf het.

[45]) Louis se doopseel het ek nêrens kon lig nie; vgl. egter sy eie verklaring in die Dagboek op 13 April, bl. 307, en die memorandum van sy geboortedatum op bl. 324. Nasporinge te Stellenbosch en Graaff-Reinet is vrugteloos gewees nopens sy doop of geboorte, en dit kom ook nie voor in De Villiers se *Geslachtregister* nie, terwyl 'n familie-register dit vermeld as 9 Maart 1788, wat m.i. geheel onvertroubaar is met die oog op sy eie aangehaalde aantekeninge.

terwyl sy vader enige tyd later na Uitenhage en vervolgens na Graaff-Reinet getrek het.

Toe indertyd in 1895, met die opening van die Delagoabaai-spoorweg, die familienaam en geskiedenis van die Trek bespreek werd, ook in die pers van Europa, is uit Suid-Frankryk 'n Louis Trichardt in briefwisseling getree met komdt. (later owerste van die korps Staatsartillerie) Stephanus P. E. Trichardt, 'n kleinseun van die Voortrekker, wat gedurende die Eerste Vryheidsoorlog, met die bestorming van Amajuba, reeds die aandag op hom getrek het as krygsman. Die korrespondensie had ten doel om aan die lig te bring hoe gedurende die begin van die 18e eeu 'n lid van die familie verhuis is na Swede, van wie 'n seun, Carel Gustaaf, later as offisier in diens van die Nederl. Oos-Indiese Mpy. na Suid-Afrika gekom het.[46]) Tegelyk werd oorgelê 'n goue seëlring met familiewapen, wat tans in besit is van die owerste se oudste seun, Carl, sedert die laaste Vryheidsoorlog woonagtig in Duits-Oos-Afrika, later Tanganjika. Hieruit sou derhalwe moes blyk dat die familie uit die sewentiende eeu Frans was; en na luid van dieselfde meedelinge sou die Trichardts ook in Frankryk gedurende dié tyd 'n militêre reputasie van enige betekenis verwerf het.

In ieder geval is die Suid-Afrikaanse stamvader, Carel Gustaaf Trichardt, herkomstig uit Uddevalla in Swede, en hy is hier op 11 Oktober 1744 gehuud met Susanna Kuun, 'n dame van Duitse oorsprong. Hulle had twee seuns, Jacobus Gustavus, van wie die nasate net uit vier dogters bestaan het, sodat sy jongere broer, Carel Johannes, gebore te Stellenbosch in 1753 en gehuud op 30 November 1777 met Anna Elizabeth Nel, die stamnaam voortgeplant het in Suid-Afrika met sy twee seuns: Carel Gustavus en Louis, die Voortrekker, wat nog twee ouere susters gehad 't, Maria Susanna en Susanna Wilhelmina.

---

[46]) Die briefwisseling werd tydens die jongste Vryheidsoorlog verwoes, en die Europese oorlog het 'n ondersoek wat daar in 1913 aanhangig gemaak werd, verydel.

Albei seuns van die Sweedse stamvader moet reeds vóor die vestiging van die drosamp te Graaff-Reinet en die aanleg van die dorp in 1786, in die omtrek gewoon het, en hul naam is nou verbonde aan die vroegste geskiedenis van die Karroo-dorp, wat inderdaad geag kan word die bakermat te wees van die Trichardts.

Jacobus Gustavus was die eerste heemraadslid aldaar, en sy broer Carel burger-offisier, terwyl hul kinders byna almal daar getroud is onder die grensboere van Bruintjieshoogte en die Suurveld. Op dié wyse is hulle daar verswaer o.a. met Adriaan van Jaarsveld, die aanvoerder later in die s.g. Van Jaarsveld-opstand, met die families Schoeman, Hattingh en Van Aardt, uit welke laasgenoemde Willem Adriaan gehuud was met Carolus Gustavus se oudste dogter, en Frans Johannes met die tweede oudste.

In sy hoedanigheid as burger-offisier naas kommandant Van Jaarsveld, het Carel 'n nie onbelangrike rol vervul in die opstand te Graaff-Reinet teen die gesagvoerders van die Nederl. Oos-Indiese Mpy. in 1794—1795. Onmiddellike oorsaak daarvan was die handelwyse van 'n hoogs onsimpatieke landdros, Honoratus Maynier, wat seer laks was in sy houding veral teenoor die inboorlinge en later ook geen skrupules gehad 't om sig dadelik in diens te stel van die nuwe Engelse regime nie. Sy voorganger, Mauritz Herman Otto Woeke, ofskoon oud en swak, het nogtans alle tevredenheid verskaf, maar werd in 1792 deur goewerneur Sluysken om weinig gegronde redes herroep en Maynier in sy plek gestel, wat al onmiddellik aanleiding gegee 't tot misnoeë en werkdadige, hoewel toentertyd nog vrugtelose, verset van die burgers.

Dit was 'n tyd van groot ellende, veral vir die oostelike grensboere, want aan die eenkant het die Kaffers onophoudelik inbreuk gemaak op hul regte, hul plase leeggeplunder en selfs die bewoners dikwels om die lewe gebring; en aan die anderkant het weer die Boesmans uit die noorde hul byna nooit met rus gelaat nie. Die Nederl. Oos-Indiese Mpy. se glorie was reeds aan tane, en die Kasteel-outoriteite in Kaapstad het 'n werkeloos afwagtende houding bewaar. Maynier, reeds vanself besonder onwelwillend teenoor die Boerebevolking en hul regte, moes nog die plunderaars van hul plase met allerlei

presentjies paai, in plaas van, soos die burgers begeer het, 'n straf-kommando teen hulle te lei en die vyand uit die Oostelike Provinsie te verdryf. Klagskrifte en allerlei vertoë was vergeefs, en die dinge het te Graaff-Reinet van kwaad tot erger geloop, totdat op 'n goeie dag in Februarie 1795, „twee burger-offisiere, Van Jaarsveld en Trichardt, hulle op die drosamp vervoeg met die meedeling aan Maynier dat daar 'n aansienlike burgermag aan die tweede drif lê, en dat hul verlang om die landdros in eie persoon hul griewe mee te deel." [47])

Die byeenkoms had plaas voor die drosdy; en nadat van albei kante hartige woorde gewissel was oor die toestand van sake, werd Maynier gevra om sig sonder enige versuim in te pak na Kaapstad, terwyl hul beslote was om die openbare sake verder na eie insigte te bestuur. Met die mees bekwame spoed het die landdros daaraan gevolg gegee, en tegelyk met hom werd ook 'n tweetal heemrade aangesê om die distrik te ruim.

Hiermee was die oproersvaan opgesteek, ofskoon met 'n weinig takt en tegemoetkoming aan die billike eise van die burgery, die toestand wat sig welhaas ontplooi het tot die afkondiging van die Republiek van Graaff-Reinet, nog geredelik te keer was. Carl David Gerotz werd deur die publiek tot landdros en Van Jaarsveld tot kommandant uitgeroep, terwyl ook Trichardt as offisier 'n leidende aandeel behou in die verdere afwikkeling van hul verset, tesame met sy broer, die heemraadslid.

Na Maynier se aankoms in Kaapstad werd regter De Wet afgevaardig met 'n opdrag om die saak in der minne te gaan skik, ongeveer op die wyse soos Kaapstad gewend was om die Kafferkwessies te skik. Sy besoek het 'n week of ses geduur, maar nie veel saaks opgelewer nie; en toe hy nog weier om gevolg te gee aan 'n uitnodiging van die publiek om sig *de visu* te oortuig van die verwoesting deur die

---

[47]) Voorlesing G. A. Watermeyer, „*De oude geschiedenis van Graaff-Reinet,*" waarvan my 'n vertaling bekend is soos dit voorkom in „*Het Volksblad,*" d.d. 6 Augustus 1861. Van Trichardt word dáár gewaag as Jan Carel, maar daar bestaan geen twyfel hoegenaamd nie dat die bedoelde Carel Johannes Trichardt was, vader van die Voortrekker.

Kaffers in die Suurveld aangerig, was opeens alle vertroue in sy sending op 'n end. 'n Gewapende mag onder aanvoering van Van Jaarsveld en Trichardt het hul opwagting by kommissaris De Wet gemaak en hom uitgenooi om met sy gevolg dadelik die distrik te ruim. Toe hieraan voldaan was, werd stappe gedoen om 'n eie volksregering in die lewe te roep, hoewel die tyding wat hul tóe juis bereik, van die verskyning van 'n Britse vloot aan die Kaap, weer verslappend teruggewerk het teen hul optreë.

Hulle het ewenwel aanstonds die „Nasionale Vergadering" afgekondig, wat ten doel had om aan die bewoners meer seggenskap te besorg in die bestuur van openbare aangeleenthede, en inderdaad 'n dowwe afskaduwing was van die omwenteling in Nederland. Te Swellendam, 'n naburige distrik, het kort daarop ontstaan die „Nasionale Konvensie," 'n rewolusionêre beweging van dieselfde aard. Aan landdros en heemrade te Graaff-Reinet werd twee burgerrade toegevoeg, in die persone van kommandant Van Jaarsveld en Carel Trichardt; en alle plaaslike gesagvoerders, insluitende ds. Manger, moes erken dat hulle álle gesag ontleen aan die „Nasionale Vergadering," of hul kon padgee. Sodoende werd 't moontlik om ook burgerlik die eerste huwelik in Graaff-Reinet te voltrek, sonder dat die partye daartoe die reis na Kaapstad hoef te doen, wat tot hiertoe reël was.

Die opstand het, toe dit eenmaal aangevang was, snel om sig heen gegryp aan Bruintjieshoogte, die Swartberge, Sneeuberge en die Roggeveld; en dit het sig weldra laat aansien dat die twee distrikte met nog ander hul geheel sou gaan afskei van die orige, as ondertussen die algemene toestande maar gebly het soos 't was.

In Junie 1795 egter, verskyn daar plots 'n Engelse vloot in Simonsbaai voor anker, om die Kolonie, soos 't dan geheet 't, in „bewaring" te neem vir die Prins van Oranje teen 'n moontlike Franse aanslag. Menigeen onder die „betergesindes" — só verklaar een van die mees gesaghebbende tydgenote, en met „betergesindes" werd dan bedoel lojale aan die Kompanjies-regime — het die voorwendsels van die Engelse ook eerlik geglo. Vandaar dus 'n dubbelbesliste afkeer van bykans álle bewoners van die platteland, lojale

sowel as rebelle, toe weldra die ware oogmerke van die Engelse verowering duidelik werd. Terwyl in die begin die meeste inwoners geneig was om hul goedskiks daarby neer te lê, omdat die Kolonie tog weer moes „teruggegee" word aan sy regmatige eienaars, was toe die oorgrote meerderheid van die bevolking klaar om hul werkdadiglik te verset. Maar dit was te laat! Die Engelse had hul goed en wel te Kaapstad genestel en was besig om die burgery onder 'n eed van trou te bring!

Owerste Gordon, wat die kapitulasie onderteken 't, het, toe hom die ware oogmerke van die Engelse duidelik werd, sy eie lewe geneem.[48])

Nieteenstaande hul weldadige voorwendsel, het selfs in die begin al die verskyning van die Britse vloot by die bevolking 'n seer sonderlinge gemoedstemming teweeggebring. Twee uitgestrekte distrikte verkeer in werkdadige opstand, grotendeels teen die Kompanies-bestuur, maar gedeeltelik ongetwyfeld ook in simpatie met die rewolusie in die Moederland. Hulle was Suid-Afrikaners in die allereerste plek en het hul as republikeine gevoel wat aanbetref hul bestuursvorm. Die orige van die bevolking is verdeel tussen passiewe Oranje-gesindes, amptenare en verteenwoordigers van die Ned. O. I. Mpy., wat as sodanig vry onverskillig staan met opsig tot die omwenteling in Neder-

---

[48]) H. Lichtenstein, *Reizen in 't Zuidel. ged. van Afrika*, 1803—6; (Holl. vert. van W. Goede), Dordrecht, 1813, Deel I, bl. 6, 7 en 8. „Toen de Engelsen in 1795 de Kaap veroverden, bevond zich de kolonie in 'n zonderlinge staat van inwendige verwarring en regeringloosheid, die het snel en licht gelukken van de vijandelike aanval niet weinig begunstigde." Daarby het gekom „dat men de Engelsen als verdedigers van het huis van Oranje beschouwde," en „dit gevoelen was bij de aanval der Engelsen zó algemeen, dat het zelfs als een *hoofdoorzaak* ertoe medewerkte om spoedig de kapitulatie te sluiten. De overste Gordon (luitenant-kolonel Robert Jacob Gordon, kommandant van die Nederlandse Kaapse garnisoen), die dezelve sloot, was een verklaard aanhanger van het huis van Oranje. Weinige dagen daarna leide deze, voor 't overige brave man, door zichzelf om 't leven te brengen, de openlike belijdenis af, dat hij zich maar al te zeer vergist had!" Behalwe Trichardt, van wie die Oranje-gesindheid ook enigsins mag blyk uit sy „Toepassing" op Onse Vader (Bylae I, by die Dagboek), was ook die Schoemans en Van Aardts aanhangers van die Nederlandse Oranje-huis.

land; en aktiewe Oranje-gesindes. Dáar verskyn toe die Engelse, om almal gesamentlik in liefderyke „beskerming" te neem teen die gemeenskaplike vyand: Frankryk!

Die inwoners hul laaste tyding uit Europa was nog van die vorige jaar; en die Engelse sorg daarvoor dat hul heeltemal in die duister bly met betrekking tot die omstandigheid dat, onderwyl Nederland deur Frankryk erken was as 'n onafhanklike republiek, en iedereen by proklamasie van die State-Generaal ontslaan was van gehoorsaamheid aan die Prins van Oranje. Hul verkeer derhalwe in die waan dat Nederland deur Frankryk verower was, na die geslaagde inval van 1794, sodat hul te kiese had tussen Franse oorheersing en Engelse „beskerming" vir die Nederlandse Oranje-huis. Aan die Kaap het hul sig begryplikerwys amper graag neergelê by laasgenoemde. In Graaff-Reinet en Swellendam egter het die mense — wat eweneens volkome begryplik is — besluit om hul te verset ook teen die Engelse. Hul eie verset is gerig in die eerste plek teen die wanbestuur van die Kasteel-regime; en ofskoon hul aksie 'n voortvloeisel is van die gebeurtenisse in Europa, boesem die rigtings en gesindhede aldaar hulle slegs op 'n afstand enige belangstelling in. Terwyl sommige van die opstandelinge in Graaff-Reinet dus kokardes van die Bataafse Republiek op hul baadjies dra, laat die burger-offisier Trichardt hom met 'n Oranje-roset op straat sien.

Geen wonder derhalwe dat die Afrikaners van die twee opstandige distrikte maar weinig oorhaasting aan die dag gelê het om hulle, op las van die Kasteel-outoriteite, met wie hul in onvrede verkeer, op die Engelse te werp; en dat die „lojales," wat onder die valse indruk verkeer dat hul die beskermelinge is van die weldadige Engelse, ewemin bereid was om die Engelse na die keel te vlieg!

Gedurende geruime tyd na sy welgeslaagde staatsgreep, waardeur hy sig die besit van die Kaap verseker had, het die Engelse generaal Craig onder hierdie toestande sy hande veels te vol gehad in Kaapstad om aandag te bestee aan die Republikeine van Graaff-Reinet en Swellendam. Nieteenstaande die voorgewende „beskerming" — wat hul nog steeds volgehou het! — werd tog maar van die inwoners 'n eed van trou aan die Engelse koning afgevorder, 'n daad wat, as

hul voorgewe opreg was, heeltemal ongeoorloof sou gewees het. In Kaapstad en omgewing werd die eed met weinig teenstribbeling afgelê, maar die Republikeine het hul promptelik daarteen verset.

En so het die toestand voortgeduur tot in 1796, wyl die binneland eintlik maar weinig geweet het van die ommekeer in Kaapstad. Die republikeine sou weldra nouere aaneensluiting soek by mekaar en het vir die owerige hul gang gegaan. Egter nie sonder kleine skokke nie! — „Veral op die gekombineerde vergaderinge te Graaff-Reinet, waaraan die burger-offisiere deelgeneem het, het 't soms heftig toegegaan. O.a. had Van Jaarsveld steeds een of ander voorstel om 'n kommando teen die Kaffers in die veld te bring. En eenmaal is 't hierin só ver gegaan dat twee van die aanwesiges, Gerotz en Trichardt, hul degens afgelê en verklaar het dat as Van Jaarsveld se voorstel deurgaan, hulle terstond hul ontslag sou neem.[49])

Sodra die Engelse hul egter vaster op hul voete gevoel het in Kaapstad en in staat was om aandag te wy aan die sake van die binneland, werd sekere Bresler na Graaff-Reinet afgevaardig as landdros.

Niemand was egter daarvoor te vinde om die eed van trou aan die nuwe regering af te lê nie; en die Britse vlag wat Bresler voor die drosdy laat hys het, werd onder groot opgewondenheid deur die publiek weer neergehaal. Die leiers van die opstand verander toe ook hul houding, en in plaas van afvalligheid te verkondig van die Moederland, was 't, inteendeel onder die veranderde omstandighede, juis gehegtheid aan die Moederland wat hul noop om te volhard in hul verset teen die Engelse. Nie meer die Kompanies-bestuur nie, maar die Engelse was hul teenparty. Uit vyande van die ou orde van sake is hul dus, en volkome begryplik, verander tot vyande van die allernuutste.[50]) Van Jaarsveld, in die begin die vernaamste voorstander van die republikeinse idee, verklaar sig toe daarvoor om vir

---

[49]) Watermeyer-voorlesing, *Ibid.* — Lichtenstein vertel van die Graaff-Reinetters: „Zij liepen, gelijk al de overige kolonisten van deze streek, in korte wambuizen en lange broeken, maar droegen elk 'n degen of sabel op zijde." *Reizen* (Holl. vert.), Deel II, bl. 269.

[50]) Lichtenstein, *Reizen* (Holl. vert.), Deel II, bl. 279.

hul verset teen die Engelse steun te soek by die State-Generaal van Nederland. Aanvanklik het Trichardt hom hierteen verset en selfs die raad verlaat; maar later is hy tot ander insigte gekom, en toe het 't 'n tydlank werklik gelyk of die opstand teen die Engelse algemeen sou gaan word.

Genl. Craig wis egter ondertussen die reddingsvloot onder skout-by-nag Lukas, met enige duisende Hollanders aan boord, in Saldanha-baai onskadelik te maak en ook ander hulpmiddele vir die opstandelinge uit Batavia in beslag te neem langs die suidkus. Die „beskermings"-voorwendsel werd losgelaat en openlike aanhegting die dryfveer van hul handeling.

Die inboorling-toestand het binnelands dreigender verhoudinge aangeneem, en na 'n tweejarige republikeinse interregnum werd uiteindelik Bresler met 'n dragonder- en Pandoere-regiment geïnstalleer as eerste Engelse landdros van Graaff-Reinet.

Verskeie koloniste het na die instorting van hul verset, en toe hul haas gedwonge sou word om die eed van trou aan Engeland af te lê, uitgewyk oor die grens, na die ontoeganklike streke oos van Visrivier. En daaronder was ook burger-offisier Carel Johannes Trichardt met sy twee seuns. Hulle werd beveel om terug te keer binne die Koloniale grense; en toe dit nie wou help nie, voëlvry verklaar, „terwyl die Engelse selfs om hul lewe in onderhandeling getree is met die Kaffers." [51]) Trichardt het daar egter gewoon tot na die herstel van die Kolonie in 1803 aan Nederland, en is toe na Bruintjieshoogte teruggekeer, waar hy oorlede is.[52])

Sy seun Louis, die skrywer van die Dagboek, het sy ganse jeug deurgemaak in die woelige omgewing van Graaff-Reinet, waar hy ook sy skoolopleiding ontvang het. Dié was nou wel nie van lange duur nie en werd vaak onderbreek deur die onstuimigheid van die grenslewe, maar dat 't ruim so goed was as in dié tyd aan die beste te beurt geval het, blyk voldoende uit die werk wat hy nagelaat het.

---

[51]) Lichtenstein, *Ibid.*, Deel II, bl. 283.

[52]) 'n Verdienstelike studie oor hierdie tydperk is dié van dr. P. A. C. Wierenga: *De oudste Boeren-Republieken, Graaff-Reinet en Zwellendam,* van 1775 tot 1806, Marth. Nyhoff, 's Gravenhage, 1921.

Op 4 November 1810, toe hy derhalwe al 27 jaar oud was, is Louis te Graaff-Reinet in die huwelik getree met Martha Elizabeth Susanna Bouwer, 'n jonge dogter uit die naburige Uitenhage, en ruim twaalf jaar jonger as hyself. 'n Dogter van Petrus Frederik Bouwer en Regina Dorothea van den Bank, was sy 'n kleindogter van Jan Lodewyk Bauer van Hesse-Cassel, Duitsland, welke laasgenoemde gebore is op 24 Januarie 1796.[53]) Hulle huwelik werd geseën met verskeie kinders, waarvan egter die meeste jonk dood is en net vier die trek oorleef het:

1. Carolus Johannes, die oudste, werd gebore 3 September 1811 te Bruintjieshoogte en is kort vóor hulle uittog in 1835 gehuud met Cornelia Bouwer. Uit dié eg is twee kindertjies gebore, wat egter albei tesame met hul moeder oorlede is in Lourenço Marques.

In 1840 is Carolus te Pietermaritzburg hertroud met Zacharya Geertruida Erasmus, 'n dogter van die Voortrekker-kommandant S. P. Erasmus, uit welke egverbintenis 'n aansienlike kroos verwek werd, waarvan die meeste tans (1917) nog in lewe. Carolus is oorlede te Middelburg, Tvl., op 25 April 1901, en sy tweede eggenote op 20 Mei d.a.v.

2. Regina Dorothea Maria, gedoop te Graaff-Reinet op 25 April 1816, en op agtjarige leeftyd oorlede.

3. Petrus Frederik — die „Pieta" van die Dagboek — gebore 30 Oktober 1819. Na 1840 in Natal gehuud, en in 1860 oorlede op die plaas Spitskop, distrik Rustenburg, waar sy kinders tans nog woon.

4. Louis Gustavus, gebore 10 November 1826, later in Natal gehuud, en oorlede te Pietermaritzburg op 5 Junie 1891.

5. 'n Dogter, dieselfde dag oorlede, gebore 19 Februarie 1829 op die plaas De Plat, Somerset Oos.

6. Jeremias Josias, gebore 26 Februarie 1830 aan die oostelike grens, en te Delagoabaai oorlede in 1838.

---

[53]) Die aantekening in die Graaff-Reinetse huweliksregister lui: „Getrouwd te Graaff-Reinet, 4 November 1810, Lodewikus Tregart met Martha Elizabeth Bouwer, beiden van Uitenhage"; en uit die verhollandsing van sy naam blyk andermaal die stemming van hul tyd en omgewing.

7. Anna Elizabeth, gebore 28 November 1832. Sy is later na Natal, en vandaar vir haar opvoeding teruggekeer na die Kaapkolonie, waar sy te Somerset gehuud is met Gideon de Klerk, later ook in Transvaal woonagtig. Oorlede 18 Junie 1902.

8. 'n Tweeling, kort daarop oorlede, gebore Zoutpansberg, 2 Oktober 1836.

9. 'n Dogter, enige weke later oorlede; gebore Zoutpansberg, 2 Augustus 1837.

Louis Trichardt had sig, blykens die aantekening by sy huwelik, enige tyd tevore neergelaat êrens in die distrik Uitenhage, maar moet kort daarop verhuis het na die leningsplaas Bosberg, waarop later Somerset Oos uitgelê werd. Dáar het hy in ieder geval gewoon vier jaar na sy huwelik, naamlik in 1814, toe dié plaas onteien werd as proef-boerdery vir 'n Amerikaanse deskundige, wat proewe sou neem met tabak. „Trichardt had die plaas reeds aanmerklik ontwikkel" — wat miskien juis die rede was waarom dié plaas uitgesoek werd. Daar het 6,000 tabaksplante gestaan, wat weelderig gegroei het; twee groentetuine was wel voorsien van allerlei nuttige moeskruid, en ongeveer dertig wavragte met pampoene.[54]) Die plaas werd onteien vir Rds. 2,200 (£165), en Trichardt het toe verhuis na De Plat,[55]) 'n plaas aan Visrivier geleë, ongeveer 'n uur te perd van die historiese Slagtersnek.

Hier het hy jarelank, tot aan sy vertrek uit die Kolonie, gewoon en gewerk, vir sover as die onrustige grenstoestande dit toegelaat het. Of hy tydens die Slagtersnek-opstand, betreklik kort na sy verhuising van Bosberg, op De Plat in die nabyheid van Bezuidenhout se byeenkomste gewoon het, of miskien oor die grens of terug na die Westelike Provinsie gereis was, kan nie met sekerheid vasgestel word nie. Waarskynlik is dat hy die treurspel, of altans die slotbedryf, van naby bygewoon het. Sy naam word nêrens in die bekende stukke genoem nie. Enige tyd daarna is hy aangestel as veldkornet van wyk Smaldeel, Somerset Oos, 'n betrekking wat hy

---

[54]) Cory, Deel I, bl. 289.
[55]) Op die meeste moderne kaarte is die plaas aangedui as De Plaat.

geruime tyd waargeneem het in 'n strewe om die tergende lot van die grensbewoners meer draaglik te help maak.[56]) Dat hy nie onge-voelig was vir die wantoestande wat mede aanleiding gegee het tot die rebellie nie, blyk voldoende uit sy eie trek naderhand, en die verklaring wat hy daarvan afgelê het in Delagoabaai.[57]) Tog wis hy onder dit alles voldoende selfbeheersing te betrag om sig nie te laat verlei tot die wanhoopsdaad wat aan vyf Afrikaners uit die beste families die dood gekos het aan die galg, en nagewerk het in die geskiedenis van Suid-Afrika tot op die huidige dag.

In hierdie tyd en gedurende verskeie jare daarna, toe sy oudste seun Carolus al 'n opgeskote jonge was, het hul sig geheel en al toegelê op die boerderybedryf, waarvan hul ook 'n sukses gemaak het, aangesien hul heeltemal welvarend was toe hul die Kolonie verlaat. Naderhand het Trichardt nog 'n plaas bygekoop, wat nodig was vir sy vee, en een van die twee het hy by sy trek somaarso laat lê. Drie agtereenvolgende Kafferoorloë moes hul hier oor hulle laat heengaan, en al die onophoudelike onrus verduur van kleiner Kafferstrooptogte sedert 1811. Of Trichardt deelgeneem het aan die kommando's wat daar onder Stockenström e.a. op die been gebring werd, en indien so in welke hoedanigheid, kan nie met enige sekerheid gesê word nie.

Nie vóor die einde van die tweede jare-verrel van die neëntiende eeu het Trichardt daaraan begin dink om sig geheel en al te onttrek aan die benarde toestande waaronder hulle moes leef. Carl Trichardt verklaar dat éen van die aanleidende oorsake daartoe was die gedwonge gebruik van die Engelse taal, 'n ergerlikheid wat in 1827 onder goewerneur Somerset ingevoer werd; en die gelykstelling van die Hottentotte en ander gekleurdes, onder die 50e Ord. van 1828. In die argief te Grahamstad berus 'n brief van sy vader, waarin hy 'n beroep doen op die staatskommissie insake slaweregulasies om hom te hulp te kom in 'n aldaar genoemde geval, en waaruit wil blyk

---

[56]) Verklaring Carolus Trichardt. Staatsargief, R.95/94.
[57]) 13 April 1838; vgl. aantekening 58 op die volgende bladsy.

of hy, wat aanbetref die slawe, aanvanklik geneig was om sig te versoen met die a.s. nuwe toestand van sake.[58])

In 1829 reeds stuur hy die 18-jarige Carl met al sy vee oor die oostelike grens van die Kaapkolonie Kafferland in, en dié jaar word deur Carl beskou as die jaartal van hul trek — wat in sy geval ongetwyfeld reg is, terwyl hy ná die tyd slegs vir sy huwelik binne die Kaapse grense teruggekeer het; maar hoewel sy vader sig herhaaldelik na hom toe begeef het, is sy ouers eers veel later weggetrek.[59])

Carl had onder sy opsig 1,300 beeste, 8,000 skape en 33 perde, en is daarmee getrek tot aan die Swart-Kei êrens. Nadat hy daar enige tyd geboer had, het hy 12,000 morge grond gehuur van Hintza, aan die Wit-Kei, in die onmiddellike nabyheid van die Tsomo-berg. Eers in 1833, nadat Trichardt sy sake in die Kolonie afgedaan had, het hy sig met sy familie by sy seun vervoeg. En „hier sou die familie sig vermoedelik vir altyd gevestig het, as 't nie was dat in April 1835 Hintza in oorlog geraak het met die Engelse nie.[60])

In die Engelse lesing van die geskiedenis is Louis Trichardt met weinig reg ten laste gelê dat hy 'n man was van opvlieënde geaardheid, wat, terwyl hy onder Engelse bestuur sy slawe goed behandel het, anderkant die grens opeens 'n „harde taakmeester geword 't." [61])
Dit is geskied op grond enkel van die verklaring van 'n weggelope Boesman! En alles daarenteen wat met enige historiese betroubaarheid bekend is van die skrywer van die Dagboek, is 'n loënstraffing daarvan.

---

[58]) D.d. Bosjesmansrivier, 25 November 1823. Trichardt se eie uiteensetting van die redes wat hom genoop het om te trek, is te vind in sy verklaring aan die Portugese, d.d. 13 April 1838: (1) rinnewasie van die grens deur die Kaffers, (2) slawe-bevryding en (3) militêre diensplig wat die Afrikaner opgelê werd.

[59]) Volgens C. Trichardt se verklaring: 1832, maar in Julie 1833 was sy vader nog aan die Caga in Somerset. Vgl. aantekening bl. 5, nopens die doop van sy dogter Anna.

[60]) Verklaring C. Trichardt, Staatsargief R.95/94.

[61]) Vgl. b.v. Cory, Deel II, bl. 461.

Volgens 'n verklaring van die Siviele Kommissaris van Albanie, d.d. 12 September 1834, was te Grahamstad enige dae tevore aangekom 'n Boesman-slaaf met die naam Phyllis, voorheen die eiendom van Louis Trichardt, „'n boer wat die Kolonie onlangs verlaat het en tans woonagtig is aan die Wit-Kei in Kafferland." Phyllis sou weggeloop het weens „mishandeling." Sy meester het enige maande tevore daarheen weggetrek, en daar woon ongeveer dertig ander boeregesinne in dieselfde omgewing bymekaar, w.o. Adriaan, Hans,[62]) Robert en Gert de Lange, Frans van Aarde,[63]) Hans van der Merwe en Sybrand van Dyk. 'n Vyftiental slawe wat dié mense by hulle had, was almal gedros, net soos die deponent. „My meester het my baie geslaan," verseker Phyllis, „nadat hy uit die Kolonie uit is. Hy het gesê dat ek nie moes dink dat ek nog onder die Engelse was nie, en dat hy énige Hotnot of Engelsman sou doodskiet wat naby hom kom." [64])

Op grond hiervan werd Trichardt geag in staat te wees om saam te span met die Kaffers teen die Engelse, en het kol. Harry Smith later, nadat die sesde Kafferoorlog beëindig was, 'n beloning uitgeloof van 500 beeste vir Trichardt se gevangeneming, dood of lewendig.[65])

Selde gebeur dit dat 'n historiese persoonlikheid met minder rede veroordeel word dan in hierdie geval geskied is. Trichardt se ganse Dagboek — waaruit blyk hoe hy meermale agter in Zoutpansberg sy reisgenote berispe oor hardhandige behandeling van hul skepsels — getuig daarteen, daargelate nog die omstandigheid dat dit die verklaring is slegs van 'n gedroste Boesman, volkome vertroud met die voorliefde waarmee sy toehoorders sou luister na énige getuienis teen die verwenste Boere.

Deur 'n tolk oorgebring en noukeurig opgeteken, het dieselfde wegloper nog die volgende aan die man gebring: Trichardt was daar aan die Kei in besit van nie minder dan drie vaatjies kruit nie —

---

[62]) Die latere komdt. Hans de Lange („Hans Dons"); vgl. *Voortrekkermense.*

[63]) 'n Swaer van Trichardt, gehuud met 'n ouer suster.

[64]) *D'Urban Papers*, S.A. Biblioteek, Kaapstad; — 575, C59, bl. 25, *et seqq.*

[65]) Theal, 1834—1854, bl. 93.

twee kleintjies en een grote — wat hy gekoop het by Wright se winkel in Grahamstad. Deponent het die vaatjies self na die wa toe gedra by die winkel; sy meester het 't in sakke toegedraai en self op die wa geplaas. Sy meester het aan hom gesê dat 't 'n soort van koring was; eers toe 'n duig van een van die vate breek aan die Kei, het hy kon sien dat 't kruit was. Vir enige maande was 'n smous met die naam McDonald ook daar gewees om goed te verkoop; en toe hy weg is, het Trichardt gesê dat dit die laaste Engelsman sou wees wat daar mog kom; hy sou hulle en die Hottentotte almal doodskiet. McDonald het gesê dat hy oor twee maande kruit sou bring, en dat hy daartoe 'n valse buik aan sy wa sou sit.[66]) Sy meester het aan hom gesê dat hy en die ander Boere nie van plan was om na die Kolonie terug te keer nie, en dat hul sou voortgaan in die rigting van Natal.[67]

Toe hierdie verklaring gedaan werd, was Retief en Maritz hul voorbereidende maatreëls vir die Groot Trek reeds gedeeltelik ten uitvoer gelê. Een van 'n drietal op húlle inisiatief uitgesonde kommissies van ondersoek, naamlik die s.g. Uys-kommissie na Natal, was toe al heen en weerom by Trichardt verbygekom.[68]) Meer dan waarskynlik is ook dat Trichardt se beweging uit Somerset oor die grens in noue verband gestaan het met die algemene Trek-planne; en dat later, toe na die terugkeer van die Uys-kommissie die beraamde algemene uittog te lank op sig laat wag het na sy sin, hy uiteindelik besluit het om maar solank 'n end vort te gaan, terwyl sy voëlvryverklaring hom genoop het om pad te gee oor die noordelike grens.

Vóor sy vertrek egter van die Tsomo af, is kapt. Armstrong met 'n afdeling Pandoere op hulle afgestuur om hulle slawe af te

---

[66]) Selfs die naïweteit hiervan in verband met die onmiddellik voorafgaande skyn niemand genoop te hê om Phyllis se verklaring in twyfel te trek nie; ewemin as sy verklaring dat die vyftien slawe van Tsomo af weggeloop het, terwyl, soos weldra blyk, hulle daar weggehaal werd deur kapt. Armstrong.

[67]) *D'Urban Papers, Ibid.*

[68]) Vgl. verklaring van Willem Jurgen Pretorius, Bird's *Annals,* Deel I, bl. 230; verklaring Dirk Uys, Staatsargief R95/94, en *Vs.* 21 Januarie 1916. Toe Trichardt later in Zoutpansberg verneem dat daar Afrikaners in Natal was, dag hy dadelik aan Moolman, een van die lede van hierdie kommissie.

neem, aangesien dit teen die wet was om slawe oor die grens te voer, waar hulle buitekant die Koloniale regsgebied was. Moontlik is dat Trichardt in volkome onwetendheid verkeer het van hierdie besondere wetsbepaling, temeer daar die betreffende proklamasies enkel in Engels uitgevaardig werd, want dit blyk ook dat hy sy slawe sonder enige teenstribbeling afgegee het aan die soldate. Van die 14 slawe wat Armstrong triomfantelik teruggevoer het onder die „beskerming" van die Koloniale wet in, het tien aan Trichardt behoort, een aan Frans van Aardt, een aan Stephanus de Beer en 'n ander aan P. J. Jordaan.[69]) In welk 'n toestand dit die arme veeboere egter sal geplaas het, kan mens jou voorstel. Armstrong was self oor hul lot begaan, en verklaar „dat mens veel toegeeflikheid met die Boere mag gebruik, aangesien hul groot kuddes vee besit en genoodsaak was om te trek weens die droogte." [70])

Wat vir uitkoms was daar vir hulle? Aan die Koloniale kant van die grens gedra die Hottentotte hulle as gelyke van die witman, en word hul onophoudelik verontrus en uitgeplunder deur stropers en struikrowers, terwyl hul slawe nog bowendien onder ergerlike bepalinge vrygemaak werd. Weinig wonder dat baie van hulle die voorkeur daaraan gegee het om met ál wat hul besit liewer onder die Kaffers in te trek!

Net 'n paar weke na hierdie gebeurtenisse, einde 1834, werd daar weer 'n inval gedaan oor die oostelike grens, en met die aanvang van 1835 was die sesde Kafferoorlog afgekondig, toe ongeveer 20,000 gewapende inboorlinge hulle op die oostelike grensboere stort en álles voor hulle verwoes tot vér binne die grense.

Carl Trichardt se huurkontrak van die grond waarop hulle staan, was vir 99 jaar; Hintza, wat hom neutraal gehou het in die oorlog, was hulle vriendelik gesind, maar daar was onder die omstandighede niks anders te doen as om te sorg dat hulle heeltemal tussen die Kaffers uitkom nie. En in April 1835, toe Hintza ook in die oorlog

---

[69]) Kol. Arg., Kaapstad, Deel 735. Vgl. ook *D'Urban Papers*, bl. 29.
[70]) Kol. Arg., Deel 736.

betrokke raak, vat Trichardt koers langs die Swart-Kei op, Groot-rivier- en grens-toe.[71])

Op 21 Augustus daaraanvolgende, toe derhalwe die vyandelikhede met die Kaffers net ses dae beëindig was, word deur die wd. Goewerment-sekretaris uit Grahamstad onder strenge geheimhouding aan die Siviele Kommissaris te Somerset inligting gevra, namens sir Benjamin D'Urban, oor Louis Trichardt: „Of hy of enige persoon met die voornaam „Louis" enige gesag het oor die mense in sy omgewing.[72])

Hieruit blyk duidelik dat die inligting gevra werd ingevolge Kaffer-informasie van een of ander aard.[73]) Maar kort daarop word dit ook bevestig deur sir Harry Smith: 'n onder-kaptein met die naam Tjalie het dan verklaar dat Trichardt die Kaffers sou aangehits het om die oorlog teen die Engelse voort te sit! En op grond van dié verwronge Kaffer-verklaring roep Smith uit: „That villain of a Boer (Trichardt) is notorious, as well as his family, I understand, for their hereditary animosity towards the British." [74]) Met ander woorde, hy is wel in staat tot iets van dié aard!

Begin September, toe Trichardt dus al vergete oor Grootrivier was, werd die ondersoekinge na sy verblyfplaas en invloed oor sy bure yweriger, maar nog geheimsinniger voortgesit. Die 4e laat sir Benjamin aan die Siviele Kommissaris van Somerset skryf om 'n gedétailleerde opgaaf van die Boere-gesinne wat oor die grens aan Stormberg en Kraairivier woon, en van die ammunisie wat hul by hul het. Verder word las gegee dat 'n klompie mense uit Somerset wat aan trek was, omgekeer moes word onder die bepalinge van die Krygswet.

---

[71]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*

[72]) *D'Urban Papers*, bl. 38.

[73]) Buitendien moet die informasie op een of ander wyse verwronge gewees het, terwyl bekend is dat die inboorlinge die naam nooit anders gebruik as „Lewies" nie. Volgens 'n meedeling van eerw. P. Schwellnus praat 'n enkele van die ou Bapedie nou nog van „Lewiesie." Op Drakensberg in die Lydenburgse distrik, waar die trek in 1838 oor is, bestaan nog 'n fontein met die naam Lebiesie, na Trichardt aldus genoem. „Louis" sal dus hier wel 'n suggestie gewees het!

[74]) *D'Urban Papers*, bl. 35. (Die vaebond van 'n Boer is berug sowel as sy familie, soos ek verstaan, weens hul ingebore haat teen die Engelse.)

Daar moes toe reeds 160 gesinne oor die grens gewees 't.[75]) En enige dae later antwoord kommissaris Ziervogel, by oorlegging van die gevraagde naamlys, dat hy geen man kon aantref met die naam „Louis" nie; aan die veldkornette was egter las gegee om niemand meer oor die grense te laat trek nie, en noukeurige lyste op te maak van dié wat reeds weg was.[76])

Ondertussen had die veldkornet van Brakrivier nader ondersoek ingestel, en kon hy rapporteer hoe Trichardt oor die grens van sy wyk gegaan was nog vóordat hy instruksies had om dit te belet.[77])

Kol. (sir Harry) Smith het sy eie naspeuring egter volgehou. Die vrede was al lank gesluit toe hy heimelik Kafferspioene op Trichardt se spoor sit, wat tegelykertyd inligting moes inwin oor die verblyfplek van 'n Xosa-kapitein, Umjaloese (Engels: Jalusa). Laasgenoemde had volgens die ander Kaffers twee stamhoofde, Gaika en Ganje, beroof van 'n aantal vee, was daarop na Hintza gevlug en sou later Krelie (Hintza se seun en opvolger) ook van vee beroof het, en toe oor Grootrivier gevlug wees. Op dié wyse werd deur Smith die naam van Trichardt verbind met dié van die voortvlugtige Umjaloese, terwyl die wandade waarvan laasgenoemde deur sy rasgenote betig werd, bedryf is nadat Trichardt al lank oor die Kaapse grens in die teenswoordige Vrystaat was. Die gees waarin die gramstorige Smith sy ondersoek gedaan het, blyk origens uit sy vertroulike verslag aan sir Benjamin D'Urban:

Die Kafferspioene moes, as hul Trichardt aantref, voorgee dat hul by hom wou aansluit teen die Engelse. Sommige van die Kaffers van Umjaloese het hul aangetref êrens aan Grootrivier, en dáar het hul ook Boere gesien, wat besig was om die rivier oor te trek. Die énigste naam egter van 'n Boer wat hul kon meebring, was dié van Stephanus! In gesprek met die Boere aan Grootrivier sou hulle aan die spioene gevra het om sig by húlle aan te sluit, terwyl Umjaloese

---

[75]) *D'Urban Papers*, bl. 36, 37. Die opdrag is gedateer: „Grahamstad, 4 September 1835."

[76]) *D'Urban Papers*, bl. 38; d.d. Somerset, 9 September 1835.

[77]) *D'Urban Papers*, bl. 49; Somerset, 30 September 1835. Die bedoelde instruksies sal wel dié gewees het van September t.v.

se Kaffers geweier het om met hulle saam na kol. Smith terug te keer. Dié Boere sou wyders beduie het dat hul agter Umjaloese aangaan, wat met Trichardt vooruit is, en dat dié twee saam oor hulle kapteins sou wees! [78]

Dit is nou die getuienis hierdie, uit krag waarvan die geskiedenis meedeel dat Trichardt gemene saak gemaak het met 'n struikrower! [79])

Trichardt het, sover ons tans weet, vóor die uitbreek van die oorlog, of in ieder geval heel in die begin daarvan, einde 1834, ook vir sy eie veiligheid padgegee onder die Kaffers uit. In November was hy aan Bamboesberg, heeltemal noord van die verstoorde oorlogsgebied; en die 7e van dieselfde maand was hy blykbaar reeds in kontak met Van Rensburg, wat oorkant Grootrivier by hom gekom het. Buitendien berus die ganse legende van sy samesyn met Umjaloese op 'n lose Kaffer-bewering, wat deur die violente Smith op skrif gestel werd en waarvoor geen ander bewys hoegenaamd bestaan nie. En hoe onbetroubaar die verklaring is — afgesien heeltemal van die twyfelagtige bron — blyk nog hieruit, dat dieselfde spioene daar oorkant die Kaapse grens aan die Boere sou bedui het hoe danig „goed die Engelse hulle regeer" en hoe „sleg" dieselfde Boere is! Die onmenskundige Smith moet so 'n verklaring egter strelend in die ore geklink het; en dat sy deponente dit goed geweet het, kan mens gerus maar aanneem. Die Engelse krygsowerste se oorpeinsing van die toestand, wat hy op skrif stel as voorligting vir sir Benjamin, laat sig dan ook volkome begryp. „Hulle is ryk," skryf hy, „maar wat vir ontevrede vabonde is die Boere tog eintlik! Daar moet kragtige maatreëls geneem word om hulle sonder ammunisie te hou. Nie dat daar iets vyandigs van hulle te dugte is nie, maar dit sou die vuilgoed („scoundrels"), wat van die jag leef, ongemak veroorsaak." [80])

---

[78]) *D'Urban Papers*, bl. 100—104. Die stuk is gedateer: Kingwilliamstown, 6 Maart 1836.
[79]) Theal, "*Historical Sketches*," bl. 269.
[80]) *D'Urban Papers, Ibid.*

Só lui die vertroulike opinie van die hoogste Engelse bewind-voerders oor die Boere! En verder in dieselfde stuk: „Daar moet kragtige maatreëls geneem word met betrekking tot die kruit van die „rascally traitors of Boers. *Le jeu ne vaut pas la peine,* of ons sou, met ons nuwe onderdane (nl. die Kaffers onder Macomo en Tjalie) en nog 'n ánder mag, wat Vadana en Krelie van agter teen hulle sou kan aanvoer, hulle weldra kan uitroei." [81])

En in 'n postskriptum nog dit: „Van kommissaris Palmer, wat hier aangekom het, verneem ek somaarso in 'n gesprek — want ek het die Boere-affêre geheim gehou — dat die Boere sedert enige tyd alles behalwe harde geld geweier het (in betaling vir wat hul ver-koop), dat hul tot 23s. vir 'n pond betaal en Grahamstad letterlik leeggetap het van alle metale munt, sodat hul emigrasie 'n diepe en weloorwoë skema moet wees."

Welseker was 't 'n weloorwoë onderneming! En die rede waarom hul gedwonge was om 't geheim te hou, blyk voldoende duidelik uit maatreëls soos dié waarvan Smith aan die anderkant 'n ewe diepe misterie gemaak het — daargelate nog die openbare en ander maat-reëls wat uit Kaapstad teen hulle beweging aangewend werd.

Onbewus van al hierdie intriges teen hom, vervolg Trichardt sy weg. Toe die Uys-kommissie einde 1834 uit Natal terugkeer, was hy reeds weggetrek van die Tsomo-berg af, langs die Swart-Kei op tot aan die Bamboesberge, waar hulle op hul terugreis na die Kolonie ook met hom in aanraking gekom het. Want terwyl die oorlog toe op die grens uitgebreek was, het Hintza die kommissie deur sy seun Krelie laat eskorteer, noord van die Stormbergreeks om.[82])

Hier in die buurte êrens is Trichardt ook in aanraking gekom met Hans van Rensburg en die mense wat later sy en Van Rensburg hul trekke uitgemaak het, hoewel dit vas staan dat die Van Rensburgs nog vóor die Trichardts verder koersgevat het grens-toe. Kort na

---

[81]) Die leser sal wel reeds begryp het hoe hy hier te make het met niemand minder as die latere sir Harry Smith, wat soos bekend is, 'n tydlank in Frankryk gedien het en teenwoordig was in die slag van Waterloo.

[82]) Verklaring D. Uys, Staatsargief 95/94 en *Volkstem,* 21 Januarie 1916.

die vertrek van die Uys-kommissie moet egter ook Trichardt en sy mense verder noordwaarts getrek het; en vóor Januarie van 1835 nog is hul Grootrivier deur op 'n punt digby waar Kraairivier inloop, nie ver van die teenswoordige Bethulie af nie.[83])

## 11. *Die Van Rensburg-trek.*

Algemeen werd tot hiertoe aangeneem dat Trichardt en Van Rensburg saam en gelyk getrek het, dat 't inderdaad éen en dieselfde trek was, wat eers later uitmekaar geraak het. Daar is egter niks te vinde wat so 'n opvatting regverdig nie; terwyl, inteendeel, alle voorhande dokumente, met name die Dagboek, Carl Trichardt se verklaring en die uiteensetting in die *Missionsberichte,*[84]) daarop wys hoe dit in vele opsigte twee heeltemal afsonderlike reisgeselskappe was, wat wel dieselfde doel nagestreef het, in hul noordwaartse voortskryding voeling bewaar het met mekaar, en veral by die deurtrek van vyandelike gebied, soos dié van Silkaats noord van Vaalrivier, geruime tyd digby mekaar gebly het, maar onder gewone omstandighede soms veel meer dan 'n dagreis van mekaar verwyder was.[85])

Die reisgeselskap waarvan Johannes Hendrik Janse van Rensburg, bygenaamd „Lang Hans," die aanvoerder was, het aanvanklik, ewenas Trichardt, 'n afwagtende houding aangeneem in die suide van die teenswoordige Vrystaat; maar terwyl laasgenoemde dit volgehou het totdat hy van Potgieter e.a. wis hoe hul byna onmiddellik sou volg, is Van Rensburg enige maande vóor Trichardt naderhand aangetrek tot aan Sandrivier, en vervolgens tot aan Vaalrivier, vóordat Trichardt nog van die Caledon af weg is. Volgens 'n vergete onderhoud wat Roos in 1899 met Karel Trichardt sou gehad het, het dié van die Van Rensburg-trek gesê dat hulle aan Grootrivier by die Trichardt-trek gekom het, en dat hulle „'n boel arm mense uit die Ghoup" was, en 'n bietjie ru, „sodat ons nie veel met hulle te doen gehad het nie.

---

[83]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*
[84]) Bylae II, by die Dagboek.
[85]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*

Hulle het byna geen vee gehad nie en was nie juis saam met ons nie, maar gewoonlik 'n skof of twee vooruit, en dan weer agter ons. As hulle hulp nodig had, kom hulle na ons. Hulle was altyd aan olifantstande inruil van die Kaffers." [86])

Dit was teen die einde van 1835. Ondertussen werd ook nog enige verkenningstogte onderneem, in die rigting van Betsjoeanaland, wat die trekpad was van verskeie Engelse jagters en geweer-smokkelaars; sodat, toe Trichardt eindelik in Februarie 1836 hom deur die Vrystaat noordwaarts beweeg,[87]) die wêreld vorentoe vir hulle nie heeltemal onbekend was nie.

Aan Vaalrivier, naamlik op die punt waar Elandsspruit inloop, is die twee trekke toe weer bymekaar gekom,[88]) en begin April staan hulle digby mekaar teenoor Suikerbosrand.

Op hierdie punt eers sou hulle, na luid van sommige oorkondes, die besluit geneem het om, in plaas van na Natal, liewer verder noordwaarts te trek. Of hul het net so lank langs die Drakensberg-reeks opgetrek, om te soek na 'n plek waar hul sou kon oorgaan, Natal in, totdat hul uiteindelik tot die ontdekking kom dat hul veels te vér noord was.[89])

As Trichardt egter Natal-toe wou getrek het, dan sou hy dit kon gedaan 't deur Kafferland, met die weg wat die Uys-kommissie gevolg het. Van hulle had hy verneem hoe Natal reeds op 'n manier deur enige Engelse bewoon werd, en in plaas van toevallig, was dus hul beweging na die noorde, om in verbinding te kom met die Portugese, volkome doelbewus en voorbedag.[90]) Potgieter het hul enige maande later ook nie in Natal gaan soek nie, maar is reguit na Zoutpansberg gegaan.

---

[86]) J. de V. Roos, *Huisgenoot*, 24 Oktober 1930.

[87]) Vgl. verklaring in *Zuid-Afrikaan*, 6 September 1839.

[88]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*

[89]) Harris, *Wild Sports in S.A.*, bl. 289, en die *Berliner Missionsberichte*, Bylae II, Dagboek.

[90]) „Daarop heb ik gezeg," verklaar Trichardt aan die Portugese, na 'n opsomming van sy trek-redes, „dat ik na de *Portugese kuste* gaan zal." Sien bl. 305, 13 April 1838, Dagboek. Vgl. ook J. Boshof, *Zuid-Afrikaan*, 17 Augustus 1838. Dit was hul bedoeling om hulle ver in die binnelande neer te laat, in die nabyheid van Delagoabaai.

Op 'n dergelike wanbegrip berus die verklaring dat hulle einde Mei 1836 êrens aan die Nyl-rivier gestaan het.[91]) Deur die voortvlugtige Betsjoeanas ingelig oor die aanwesigheid van groot Matabelekrale reg voor hulle, langs Magaliesberg, waar teenswoordig Pretoria gebou is, het Trichardt en Van Rensburg hul trekke bymekaar gebring en is hulle van Vaalrivier af heeltemal ooswaarts weggeslinger om die Zoeloes te ontwyk en oor die Hoëveld langs aan Olifantsrivier te kom. Met versnelde pas is hulle vervolgens al langs Olifantsrivier af, ewe wes van die teenswoordige Middelburg verby, deur Trichardts-

---

[91]) *Het Ned. Zuidafr. Tijdschrift*, Deel XIII, 1836, kroniek Julie — Aug., waar meegedeel word hoe 'n Engelse smous, Robert Scoon, in Julie 1836 te Grahamstad teruggekeer van 'n „lange reis ten Oosten," Trichardt aangetref het „op 'n afstand van 6 uren rijdens van de oorsprong van de Vaalrivier, aan 'n grote rivier welke hun voortgang belet had, tussen het land van Moselekatse en Port Natal . . . . Zij hadden langs die rivier reeds 5 dagen gereisd zonder een plaats te vinden alwaar dezelve doorwaadbaar was. Scoon is van oordeel dat zij dezelve zonder vlot niet kunnen overtrekken. Hij had met die Boeren enige woorden gewisseld, doch deze waren zeer achterhoudend in hunne manieren, spraken met grote bitterheid omtrent de behandeling, door hen van het Engelse Goevernement ontvangen, en gaven hun vast voornemen te kennen om nimmer over de koloniese grensscheiding terug te komen. Zij hadden bij zich 30 wagens, grote kudden groot- of hoornvee, en vele paarden."

Uit Harris se beskrywing egter, wat blykbaar ook aan 'n persoonlike meedeling van Scoon ontleen is (bl. 188 en 289 aangehaal), blyk duidelik dat Scoon in aanraking gekom het enkel met 'n „exploring party" van Trichardt se trek onder sekere Bronkhorst (eintlik dus van Van Rensburg se trek), terwyl die rivier waaraan hulle gekampeer was 'n sy-rivier is van die Limpopo, nl. Olifantsrivier. Die verwarring (vgl. o.a. Theal, 1834—1854, bl. 93, en *Historical Sketches*, 1913, bl. 269), het ontstaan slegs deur 'n onnoukeurige lesing van Scoon se relaas in die *Z.A. Tijdschrift*: terwyl die rivier wat hy beskryf as só langsaam vloeiende dat hy nouliks die rigting van die stroom kon ontdek, waaraan hy Bronkhorst se verkenningsgeselskap ontmoet het, natuurlik Nylstroom was, moet hy sy informasie oor die eintlike trek slegs van dié mense ontvang het, want Trichardt was ure te perd daarvandaan verwyder aan die Olifantsrivier. Vandaar ook dat Scoon se opgaaf van die waens geag moet word verkeerd te wees. Trichardt tog, van wie die trek uit eweveel mense bestaan het as dié van Van Rensburg, had maar nege waens, en van Van Rensburg verseker Trichardt uitdruklik dat hulle ook net nege waens gehad het (sien bl. 305). Die aanduiding van hul staanplek in Mei 1836, soos dit voorkom op die kaart by Harris, is derhalwe ook onbetroubaar.

poort [92]) en verder af met die rivier, tot waar hy, oos van die teenswoordige Nylstroom, heeltemal in westelike rigting wegdraai, deur Drakensberg. Op dié wyse was hulle ongemerk heeltemal agter die Zoeloes gekom.[93])

Hulle is Strydpoort deur, en daarvandaan is Van Rensburg vooruit na die Soutpan (Zoutpansberg).

Trichardt nòg Van Rensburg het enige denkbeeld gehad van die afstand waarop hul toe nog verwyder was van die Afrikaanse ooskus; en terwyl Van Rensburg daarvoor was om sonder enige versuim verder deur te trek, het Trichardt gemeen dat 't beter was om te wag op die agterste mense onder Potgieter, van wie hy reeds wis dat hul in aantog was. Dit was 'n meningsverskil, soos met dergelike ondernemings sig meermale voordoen, en mens moet allermins gaan dink aan 'n onenigheid, soos 't dikwels voorgestel word, as rede vir die benaming Strydpoort. Trichardt ken die poort slegs as „die poort van Sekwatie." Daar bestaan niks om iets van dié aard te bevestig nie.[94]) Dit blyk egter dat Van Rensburg en sy mense van Strydpoort weer op die gewone wyse vooruit is; en dit was die laaste wat Trichardt van hulle gesien het. Hy het nog enige tyd daar versuim, om genl. Potgieter nie te vér vooruit te wees nie, en is toe langsaam op Van Rensburg se waspoor verder noordwaarts, langs Houtrivier af tot aan die Soutpan.

---

[92]) Trichardtspoort, Nr. 416, geleë aan Wilgerivier, digby Renosterkop, Middelburg-distrik. Vgl. Du Toit, *Geskiedenis van ons Land*, bl. 126, waar melding gemaak word van 'n boom aldaar, waarop die datum: 17 Maart 1837. Dit moet wees: 1836. Toe skrywer hiervan dit in 1900 gelees het, was die laaste paar syfers van die jaartal deur vergroeiing nouliks uit te maak.

[93]) Daar bestaan 'n familie-legende dat Trichardt Silkaats êrens op die Hoëveld besoek en van hom verlof verkry het om te trek; maar dit berus miskien op 'n vergissing ten aansien van Sopoeza, die Swazie-stamhoof, terwyl Silkaats in die tyd wat Trichardt hier was, nl. Mei 1836, te Mosega in Marico gewoon het. — *Missionary Herald*, Vol. XXXIII, bl. 37, 38.

[94]) Strydpoort, hul skeidingspunt, waaruit die „stryd" of rusie gewoonlik afgelei word, het sy naam gekry eers van genl. Potgieter se mense, na die ontsettende ramp wat die Van Rensburg-trek oorval het. Trichardt self noem die naam nooit, ken die poort nie eens by 'n besondere naam nie, anders dan „de poort bij Sekwatie," en lange tyd was dit ook bekend as Zebedelaspoort. Vgl. aantekening 1, bl. — *supra*.

Toe hulle dáar aankom, was Van Rensburg egter reeds weg, in oostelike rigting langs Zoutpansberg op, na die Klein-Spelonke; en een van die redes van sy vertrek was waarskynlik dieselfde onbekende siekte onder sy beeste, wat ook Trichardt by die Soutpan oorval en genoodsaak het om in dieselfde rigting, maar suid van die bergreeks, weg te trek.[95])

Trichardt is van die Soutpan af na Doringrivier, in die onmiddellike omgewing waarvan destyds gewoon het die Bawenda-stamhoof Ramabooya; en dáar is Potgieter einde Junie by hulle aangekom.

Van Rensburg se trek het net soos die ander bestaan uit nege waens, nege gesinne, tesame 49 blankes, naamlik Johannes van Rensburg met sy vrou en vier kinders; Sybrand Bronkhorst met vrou en ses kinders; Gysbert Bronkhorst met vrou en een kind; Jacobus de Wet en eggenote; Gysbert Bronkhorst jr. en eggenote; Frederik van Wyk met vrou en twee kinders; Hendrik Croucamp met vrou en drie kinders; Petrus Viljoen met vrou en ses kinders; Nicolaas Prinsloo [96]) met vrou en agt kinders; en Marthinus Prinsloo, 'n vrygesel.[97])

Gedurende die tweede helfte van Junie is Van Rensburg van die Soutpan af weg in oostelike rigting, suid van die Zoutpansberg-reeks af, totdat hy, ongeveer drie weke na sy vertrek vandaar, aan die Limpopo gekom het. Die trek is vervolgens langs die regter-oewer van die Limpopo af, tot kort bokant die samevloeiing met die Olifantsrivier. En hier werd hul, begin Julie, oorval deur 'n Zoeloekommando van Manukosie en op hul staanplek tussen die twee

---

[95]) Vgl. Eerste Dagboek, 21 September 1836, en Tweede, 24 Februarie 1838: „zag wij verscheide osse en beeste die siek was omtrent zoals de beeste aan de Soutpan is geweest . . . . die ziekte (heeft) ons tot twee à driemaal veel schade aangedaan."

[96]) Bygenaamd „Klaas Nieuwveld"; vgl. verklaring L. de Klerk, *Voortrekkermense II.*

[97]) Vgl. *Zuid-Afrikaan*, 6 September 1839. In die pers is later verskeie herdrukke daarvan verskyn, egter weens drukfoute seer onbetroubaar; o.a. in die *Oudtshoorn Ct.*, en *Natal Afrikaner*. Aan Sandrivier is een van Van Rensburg se mense op die jag verongeluk, en, volgens 'n Bawenda-verklaring aan J. H. Grobler in 1860 gedaan, begrawe op Bon Esperance 840. Die onbekende is van sy perd geval op 'n olifantjag en het sy nek gebreek.

riviere om die lewe gebring, na 'n wanhopige stryd wat die ganse nag deur geduur het tot die oggend, toe hul ammunisie uitgeput was en man, vrou en kind geval het onder dieselfde Zoeloe-asgaai wat sewe maande later ook die Natalse Voortrek tot staan sou bring.[98])

Oor die juiste plek waar die moord plaasgevind het, bestaan inmiddels heelwat verskil van opinie. Bostaande lokaliteit is dié wat Karel Trichardt aangee. Ander meen dat dit plaasgevind het by die samevloeiing van die Limvubu en die Limpopo, en hieroor is onder die bylae 'n hoogs interessante verhandeling te lese. Nog ander is van oordeel dat die tragedie voorgekom het by die samevloeiing van die Motale- en die Pafuri-rivier, maar in ieder geval suid van die Limpopo. Sekerheid kan vandag moeilik verkry word, maar dit is tog nie geheel uitgesluit nie. Enige jare gelede het mnr. Gert Bronkhorst my 'n handvol skottelgoedskerwe laat sien, wat hy opgeraap het naby 'n nog bestaande baobab-boom by die samevloeiing van die Motale- en die Pafuri-rivier. Die aanwesigheid van skottelgoedstukkies, yster, ens., sou 'n nadere ondersoek seker regverdig en meer belowend maak.

In Bylae IV werd inmiddels alle beskikbare gegewens byeengebring oor die vermoedelike of waarskynlike trek-koerse van die Van Rensburgs, en van Pretorius e.a., wat hulle later gevolg en toe weer teruggekeer het; en dié bylae kan met vertroue aanbeveel word in die algemene belangstelling, wyl dit ook ánder gegewens behels wat van heel veel waarde geag kan word.

Drie dae na Potgieter se aankoms by sy trek is Trichardt met sy seun Karel en drie van eersgenoemde se mense, wat familie by Van Rensburg se trek had, naamlik Bronkhorst, Robbertse en Swanepoel, te perd op Van Rensburg se trekspoor die Spelonke in.[99]) Hy het gevorder tot ongeveer drie uur te perd van die plek af waar die trek verongeluk het, en oornag daar in die stad van 'n Magwamba-

---

[98]) Vgl. die drietal afskrifte van Trichardt se briewe aan die Portugese in die Tweede Dagboek (bladsye 40, 58 en 81).

[99]) Vgl. verklaring C. Trichardt volgens kapt. Heinrich du Toit, *Onze Ct.*, 27 Julie 1896.

stamhoof. Hier sien hy 'n spieëlglas en verkyker by die naturelle, wat hulle herken as die eiendom van Van Rensburg, maar waarvan hom vertel word dat 't geruil is van Kaffers aan die anderkant van die Limpopo. Verder verneem hy van witmense wat anderkant die Limpopo deur die inlanders om die lewe gebring is. Hy trek vervolgens die Limpopo deur en kom by 'n ander Magwamba-stamhoof aan, wat hulle vriendelik ontvang en meedeel dat Van Rensburg se trek by hulle verby is.[100])

Inderdaad was hulle hier egter aangeland temidde van dieselfde Kaffers wat, tesame met die Zoeloes, verantwoordelik was vir Van Rensburg se moord! En toe een van hul metgeselle die volgende oggend vroeg opstaan, was hy verbaas om die omgewing vol Kaffers te sien; en hy luister toevallig 'n gesprek af van die kaptein met sy onderhoriges, dat 't die beste was om die blankes daar in hul stat ook van kant te maak, anders sou daar net meer van hulle kom om die dood van Van Rensburg te wreek.

'n Oomblik se beraadslaging was voldoende om Trichardt te laat besluit wat hulle te doen staan; en toe hulle kort daarop deur die kaptein gevra werd of hulle van plan was om verder agter Van Rensburg aan te gaan of daar om te draai, terwyl hul hom tog nie meer sou inhaal nie, antwoord Trichardt ewe bedaard:

„Ja, ons moet hom opsoek, maar nie vandag nie. Ons wil eers terugkeer om ons waens en vee aan te haal tot hier by jou; hier sal ons dit laat staan, en dan sal ons die man gaan soek."

„En wanneer sal jy dan weer hier wees?" vra die Magwamba.

„Oormôre," was die antwoord.

Trichardt had die roofsugtige Kaffer uitoorlê, en deur sy teenwoordigheid van gees van hul vyf die lewe gered. Hul kry padwysers terug na Zoutpansberg — en dit was laaste sien van Trichardt!

---

[100]) Hier word die verhaal gevolg wat te vinde is in Bylae II, by die Dagboek. Daar word die betreffende 'n Mathleka-stam genoem, wat egter dieselfde is as die Magwamba.

Die 18e Augustus d.a.v., slegs twee dae na Trichardt se terugkeer, is Jan Pretorius, Gert Scheepers, Hendrik Botha en Izaak Albach met hul hele trek op Van Rensburg se spoor die Spelonke in. Volgens 'n meedeling van Karel Trichardt het hierdie mense oorspronklik ook tot die Van Rensburg-trek behoort.[101]) Hulle het blykbaar gemeen dat die terugvinding van enkele voorwerpe wat behoort het aan mense van Van Rensburg se trek, nog geen bewys lewer van hul dood nie; [102]) en dat 'n groter geselskap as Trichardt se verkenning in staat sou wees om die inboorlinge meer ontsag in te boesem en veilig deur te kom. Pretorius is deurgedring, dertig skofte in oostelike rigting, tot by 'n Magwamba-stamhoof met die naam Sagana, tussen die Limpopo en die Olifantsrivier woonagtig, waar hul meegedeel werd hoe Van Rensburg se mense „almal vermoor is, op ou Hans van Rensburg na, wat uit sou wees met 'n perd." [103]) Sagana het voorgegee dat die moord gepleeg was deur 'n ánder stam; maar Pretorius is van hom af weg met die afskuwelike gedagte dat hy in Sagana se strooihuis die gehuil verneem het van blanke kinders, en ook nog ander aanwysinge aangetref het wat hom laat dink dat die moord dáar in die omgewing gepleeg was.

Na Pretorius se terugkeer in Zoutpansberg, Februarie d.a.v., praat ook Trichardt nog van die Van Rensburgs as die „voorste" mense, waaruit dus blyk dat hulle, die twee togte nieteenstaande, nog nie die oortuiging erlang had dat die trek heeltemal verongeluk was nie.[104]) In oorleg met die bevriende Bawenda werd toe Kaffers uitgestuur om nadere inligting in te win; en in Maart is hulle teruggekeer in Zoutpansberg met 'n berig wat die ontsettende waarheid eindelik openbaar. Sagana laat hulle naamlik weet dat die moord gepleeg werd deur „Blootkaffers" (Zoeloes), en dat die waens

---

[101]) Roos, *Huisgenoot*, 24 Oktober 1930.

[102]) Met kwalik verhole leedvermaak merk ook Trichardt later teen Pretorius op „dat 't goed is wat die mense weggegee 't, of verruil het vir iets gerings!" — *Dagboek*, 29 en 30 Mei 1837.

[103]) Vgl. brief van Pretorius aan Trichardt, *Tweede Dagboek*, 25 Januarie 1837.

[104]) Vgl. *Dagboek*, 28 Februarie 1837.

met die goed van die mense daarop toe nog daar staan, nie vér van sy stat af nie. Die Zoeloes sou die trek in die nag aangeval het, en nadat Van Rensburg en sy mense die aanvalle weerstaan had tot die volgende oggend, is hulle ammunisie opgeraak en werd hul deur die vierde aanval oorweldig. 'n Induna van Sagana, wat hy meegestuur had om die berig oor te bring, gee voor dat hy bevrees is om Trichardt te sien, en laasgenoemde vat dáaruit, soos later blyk heeltemal tereg, die argwaan op dat die Magwamba ook nie onskuldig was aan die daad nie. 'n Latere verhoor van die afgevaardigdes bring egter nie veel meer aan die lig nie, behalwe dat Sagana Van Rensburg sou gewaarsku het om op sy hoede te wees, wyl hul 'n kommando Blootkaffers in die omgewing gesien had. Aan die Limpopo sou hul seekoeie geskiet 't, en werd hul andermaal gewaarsku om daar te bly en nie verder te trek nie; maar Van Rensburg het die wild aan die Magwambas gegee en is verder gegaan. Dié nag het die Magwambas skote gehoor, tot so teen die dag, toe hul kruit opgeraak het. Daar was niemand uitgekom nie, en die waens sou toe ook nog net so onaangeroer daar staan.

Na alle waarskynlikheid was hierdie laaste meedeling bedoel as 'n strik vir Trichardt, want hoewel na die tyd Kaffers uitgestuur werd om die geweers van die mense te haal, is hulle nooit teruggekom nie, en hy besluit dan ook wyselik om sig nie daaraan te waag nie.

Die plek waar, volgens die Magwamba, die waens van Van Rensburg se trek gestaan het, was maar ses dae te voet oos van Zoutpansberg, en die 30e Mei is vyf van die Bawenda met drie Magwambas (Knopneuse) by Trichardt terug, sonder nogtans 'n enkele geweer mee te bring. Daarenteen had hul as bewys van die moord meegebring dieselfde spieël wat Trichardt reeds onder hulle gesien had, 'n lyfgespe, 'n verslete vuurslag en die verkyker van Van Rensburg.

Trichardt skyn tans vir meer as diplomatieke doeleindes aan te neem dat die naturelle hom met allerlei „blauwe blommetjes" voorkom, en hy weier om genoemde voorwerpe te aanvaar as bewys van die moord, wat trouens Pretorius en die ander vroeër reeds gedaan had. Aan die Knopneuse verklaar hy „dat dit goed is wat

die mense weggegee of verruil het vir iets gerings," en om krag by te sit aan sy opvatting, gee hy hulle die voorwerpe terug.[105])

In Augustus 1837 kom Gabriël Buys uit Lourenço Marques terug en bevestig uit berigte wat hy van die Magwambas ingewin het, die moord op Van Rensburg se trek, wat nie plaasgevind 't dan nadat talryke van die aanvallers in die sand gebyt had nie.[106]) In Lourenço Marques verneem hy egter hoe Sagana medepligtig was aan die daad. Uit 'n latere aanmerking van Trichardt blyk dat hy heeltemal onder die indruk verkeer dat Sagana se Knopneuse mede skuldig is aan die moord.[107])

Twaalf jaar na die gebeurtenis, naamlik in Mei 1848, is uit Ohrigstad 'n ekspedisie te perd gegaan met die doel om 'n trekpad te soek na Jambana (Inhambane), bestaande uit David Joubert, S. W. Burger, David Joubert jr. en Doors Buys. Drie uur te perd wes van die Limpopo het hul in aanraking gekom met 'n Abagaza-(Zoeloe) kaptein, Umzamaan, wat verklaar dat sy vader aanvoerder was van die Zoeloe-impi wat die trek uitgemoor het. Van Rensburg was eers by 'n Magwamba-hoofman, Malitel, aangekom; en nadat hy daar enige dae versuim had aan die Limpopo, werd hy onverwags deur die Zoeloes aangeval. Die teenstand was egter van dié aard dat die Zoeloes uiteindelik genoodsaak werd om 'n lis te gebruik, waardeur die verdedigers van die laer van mekaar afgeskei werd. Die waens het naamlik uitmekaar gestaan, net soos gewoonlik uitgespan word, en nie in 'n laer nie; en nadat hulle verskeie vergeefse aanvalle daarop beproef had, het hul die mense hul beeste bymekaar gekeer en tussen die waens ingedryf; dáaragter het die Zoeloes ingesluip en op dié wyse die mense klompiesgewys geïsoleer en afgemaak. Ongeveer dertig Zoeloes het daar die lewe gelaat, en die aanvoerder het jarelank 'n wond aan sy been gedra. Die lyke werd op die waens gewerp en alles aan brand gesteek. Tydens die besoek

---

[105]) Vgl. *Dagboek*, 29 en 30 Mei 1837. Deur genoemde gedragslyn sou die inboorlinge tewens onder die indruk gebring word dat daar geen verdenking teen hulle bestaan nie.

[106]) Vgl. *Dagboek*, 6 Augustus 1837.

[107]) Vgl. *Dagboek*, 3 September 1837.

van die ekspedisie het daar nog van die wabande op die plek gelê, wat nie so geredelik versmee kon word deur die inboorlinge nie.

Twee geweers werd aan hulle uitgelewer; op die kolf van die een was die naam J. H. J. van Rensburg met ivoor ingelê en op dié van die ander die naam N. Prinsloo. Die geweers werd na hul terugkeer te Ohrigstad aan die Regering oorhandig, en ingevolge Uitvoerende Raadsbesluit naderhand teruggegee aan verwante. Die kommissie het die indruk behou dat niemand dit met die lewe daar afgebring het nie.[108])

Soos ewenwel lig te begrype is, het die geheimsinnigheid waarin die lot van die ongelukkige trek gehul was, lange tyd die belangstelling gaande gehou; veral die meedeling van Pretorius dat hy kinders hoor huil het in Sagana se strooihuise, wat die „agterste mense" mondeling bereik het deur die oorlewende van Trichardt se trek, het aanleiding gegee tot die vermoede dat enkele die slagting oorleef het. In die vyftiger jare is ander mense op die plek gewees, en van hulle is die verklaring dat die moord plaasgevind 't in die onmiddellike nabyheid van 'n reuse-kremetartboom (baobab) tussen die twee strome, digby die Limpopo, en hoe inboorlinge hul toe nog by 'n boom 'n sloot gewys het, wat gedurende die verskriklike nag gegraaf werd deur sommige van die mense.[109])

In September 1867, dus dertig jaar na die moord, werd van regeringsweë bekendgemaak 'n brief van die landdros van Lydenburg, d.d. 21 Augustus, waarin 'n oproep om hulp vir die opvoeding van 'n „witmens wat, volgens opgawe van die Kaffers, sedert sy tweede jaar eers onder die Knopneuse en later onder die Kaalkaffers tereggekom het. Sy Kaffernaam was Sjaka, en volgens Kaffer-verklarings moes hy een van die oorlewendes wees van die Van Rensburg-trek. 'n Oorlamse meid was met hom uitgevlug." Umswaas, die Swazie-

---

[108]) Verklaring Schalk Willem Burger, sr., van Driekop, Dalmanutha, *Voortrekkermense IV*. Vgl. verklaring L. C. de Klerk, *Voortrekkermense I*.

[109]) Verklaring Christoffel Gerhardus Snyman, van Rietvlei, Krugersdorp. Dis m.i. waarskynlik dat een en ander op die plek waar die moord plaasgevind het nog nader kan toegelig word, as nl. mense wat goed bekend is met die veld, by die ondersoek wou help.

kaptein, had altoos vir hom laat sorg; hy had toe 'n vrou en twee kinders; hy sowel as hulle „lyk in hul doen en late geheel op Kaalkaffers, maar hul uiterlik is dié van witmense: blonde hare en lig-grys oë." Hulle werd oorhandig aan 'n Duitse sendeling, eerw. Nachtigal.[110])

Aan die vermoede egter dat hul nakomelinge kon wees van blankes, werd 'n einde gemaak deur die ondersoek en verklaring van landdros W. H. Neethling: „Hulle is geen Europeane of Kaukasiërs nie, maar albino's van neger-ras. 'n Derde kind werd te Lydenburg gebore. Die man was op leeftyd, maar die vrou skat ek tussen die 27 en 28 jaar. Toe die gerug versprei werd van die teruggevonde blankes, het ek my gehaas om hul self te sien, en bevind dat hul albino's was — seer blank, maar van neger-tipe, met die onontwikkelde neusbeen en kroes hare. Hulle is van Kosibaai afkomstig en werd weer daarheen teruggestuur. Hulle werd van staatsweë gehaal op gerugte." [111])

Dit het ewenwel nog geen einde gemaak aan die hoop en vrees van nabestaandes e.a. nie. In 1898 werd uit Humpata 'n verklaring rugbaar hoe êrens in Midde-Afrika 'n klompie mense aangetref werd deur Boere-jagters uit Angola, wat afstammelinge moes wees van mense wat die moord in 1836 ontloop het.[112])

En selfs onlangs nog werd aan die ou gerug uit Angola nuwe lewe ingeblaas deur 'n meedeling dat in die binnelande van Afrika enige duisende Afrikaners rondswerf, wat op die ossewaens gebore

---

[110]) *Staatscourant*, 4 September 1867, Nr. 215, bl. 1.
[111]) Pres. F. W. Reitz, *Volkstem*, 16 September 1910.
[112]) *Die Voortrekker*, Krugersdorp (destyds onder redaksie van genl. Ben Viljoen, van wie 'n verwant, Petrus Viljoen, tot die trek behoort het; en oorgeneem deur die *Express*, Bloemfontein): „Door vk. Visser is uit Humpata bericht ontvangen, dat enige Boeren van Mossamedes de Van Rensburg-trekkers gevonden hebben. Deze Boeren gingen enige honderde mijlen ver van Humpata het land bezien, en tot hun verbazing kwamen zij op blanken uit. Het gevolg van hun onbeschaafde omgeving is, dat de trekkers bijkans geen taal meer hebben dan 'n verbastering van Afrikaans met Kaffers, dat zij spreken. Ook gaan zij gekleed in wildsvellen; huisraad, enz., zijn bijkans niet bij hen te vinden, en zij pikken hunne landen om met door hen gemaakte pikken."

is en grootgeword het en so langsamerhand 'n taal praat wat verband hou tussen Hollands, Portugees en Engels.[113])

Met die oog egter op die inligtinge van Trichardt, wat hier tans openbaar gemaak word, en die bevestigende verklarings van Burger, Karel Trichardt en Snyman, kan daar geen redelike twyfel meer bestaan nie dat die ongelukkige trek begin Julie 1836, digby die samevloeiing van die Limpopo- en die Olifants- of Pafuririviere, tot die laaste een om die lewe gebring werd deur 'n Zoeloe-impi van Manukosi, met behulp van die Magwambas.

Dat daar intussen in Midde-Afrika, in die Kongo-gebied en in die noordelike gedeelte van Barotseland (die teenswoordige N.W. Rhodesië) 'n aansienlike, seer verspreide aantal blanke nomade woon, van wie die voorouers uit Hollandssprekende Afrikaners stam, skyn bowe twyfel verhewe te wees. Maar dié mense is as indiwidue of in heel kleine groepies ongemerk uit die suide opgetrek, en nie vóor die late veertiger jare nie.[114])

## IV.

### 12. *Transvaalse Periode.*

Trichardt se trek het aanvanklik bestaan enkel uit dié van homself en sy kinders, met hul onderwyser, Daniel Pfeffer. Die Van Aardts, De Langes, Van der Merwe en Van Dyk, wat hul 'n tydlank oor die koloniale grens in sy nabyheid opgehou het, is na alle waarskynlikheid met die uitbreek van die Kafferoorlog weer binne die Kolonie teruggekeer.[115]) Aan Grootrivier egter is Trichardt se

---

[113]) *Die Brandwag*, 1 Januarie 1916.

[114]) Aan my is ten minste geen Sentraal-Afrika-reisiger vóór 1870 bekend wat gewag maak van die aanwesigheid van blankes nie.

[115]) Cory, Deel II, bl. 462. — D.d. September 1835 werd daartoe van regeringsweë 'n oproep gedaan; maar in November 1834 werd al uit naam van 'n aantal „Dutch farmers" uit dieselfde omgewing, nl. die Butterworth-sendingstasie, deur 'n sendeling verneem of hulle wel ongestraf binne die grense mog terugkeer, terwyl hulle onder die indruk was dat niks minder as deportasie hulle wag nie.

trek versterk deur Nicolaas Prinsloo — wat sig later weer vervoeg het by die Van Rensburgs — Jan Pretorius, Hendrik Botha, Gert Scheepers en Izaak Albach,[116]) en nog later, miskien aan Vaalrivier eers, het Hans Strydom, wat eintlik behoort het tot Van Rensburg se trek, hom ook by Trichardt vervoeg.

Vir die orige is die samestelling van die trek eienaardig, selfs sonderling te noem. Ofskoon die outeur van die Dagboek van ál sy manlike reisgenote as „oud" gewaag, met uitsondering van Pretorius, soms ook wel in skerts, waar hy Albach b.v. aandui as 'n „oud en afgeleefde man," was inderdaad alleen die ou onderwyser, Daniel Pfeffer, 'n bejaarde man, wat in sy 78e jaar in Lourenço Marques oorlede is. Botha, by voorbeeld, was nog maar 39 jaar oud toe hy dood is in Delagoabaai.[117]) Naas Carolus was Botha eintlik die wamaker van die trek, van wie mens origens geen ander indruk behou as dat hy, in vergelyking met die ander — wat intussen geen van alle eintlik as skuts uitgeblink het nie — maar 'n swak of ongelukkige wildskut moes gewees 't, met wie Trichardt onophoudelik die draad steek. Jan Pretorius was ook nog 'n betreklik jonge man, maar miskien van meer gesete hoedanigheid as enige van die ander, iemand buitendien van korselige aard, wat in die twee jaar van Trichardt se aantekeninge driemaal dreig om „sy eie koers" in te slaan. Gert Scheepers is oorlede op die tog agter Van Rensburg aan. Strydom is 'n ongeletterde van die bywoner-tipe, van wie die vrou in Zoutpansberg oorlede is.

En eindelik was daar Izaak Albach, wat die „uitlander"-element verskaf het, iemand waarskynlik van die Frans-Duitse grens, wat egter in Napoleon se leërs gedien en homself voorgedaan het as Fransman. Met sy baster-familie het hy 'n faktor in die trek gebring wat onophoudelik aanleiding gee tot onderlinge onaangenaamheid, nieteenstaande sy meid en hul vier kinders hul, as gevolg van 'n stilswygende ooreenkoms, heeltemal eenkant hou. Karel Trichardt vertel dat Albach drie dogters by 'n bastermeid had, maar op die trek weer

---

[116]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*
[117]) Vgl. egter aantekening op bl. 320, *Dagboek*.

met 'n blanke vrou getroud was. Hulle veroorsaak egter krakele nie alleen onder die blankes nie, maar word ook verantwoordelik gehou daarvoor dat Albach sy Boesmans hardhandig behandel. Wanneer dit nodig is om hulle bepaaldelik aan te dui, dan doen Trichardt dit as „Albach se basters," en in sy opgaaf aan die Portugese word hul afgeskei van die Kristene en onderaan die „vier basterd kinders van Albach" genoem, terwyl die vader self dit weleens oor sy „volk" het, wanneer hy hulle bedoel. Ofskoon daar derhalwe selfs onder die beswaarlike omstandighede van die trek, waarop mense teen wil en dank in mekaar se geselskap gewerp word, 'n soort van maatskaplike ostrasisme gehandhaaf werd, en daardeur die weldadige afkeuring te kenne gegee word wat gesonde witmense altyd vir so 'n onnatuurlike vermaagskapping moet voel, het dit nogtans nie belet dat hul aanwesigheid en status meermale oorsaak is van minder stigtelike tonele nie. Vir Trichardt, wat nogal van 'n grappie gehou het, moes Albach sowat die rol van hofnar vervul, en sy eienaardige spreekwyse word herhaaldelik in die Dagboek nageboots.

Die merkwaardigste figuur onder die ouere vroue van die trek is die weduwee Antje Scheepers, wat na die dood van haar man te sorg had vir 'n negetal kinders, asook vir haar wa en vee, sonder die beskikking te hê oor enige skepsels. Die manne bewaar deurgaans 'n weldadige ridderlikheid jeens haar; maar dit blyk ook hoe sy vir die orige self heeltemal goed in staat is om die tug te handhaaf nie alleen nie, maar ook ander nog te help en haar kinders op skool te hou. Sy was 't wat die Pretorius-trek in die Laeveld van 'n wisse ramp gered 't, toe sy heimelik 'n Boesmanmeidjie met 'n brief aan Trichardt teruggestuur het om hulp te vra.[118]) En toe later op Drakensberg die manne van die trek reeds daaraan wanhoop om 'n weg te vind en beraadslaag oor die moontlikheid om hul waens maar in die steek te laat, was 't weer sy wat, tesame met enige ander vroue — Breggie Pretorius met Martha en Cornelia Trichardt — 'n begaanbare pad ontdek het. Sy is een van die weinige volwassenes gewees wat die dodelike moeras-koors van Delagoabaai getrotseer het en in Natal teruggekeer is.

---

[118]) Vgl. *Eerste Dagboek*, 13 Desember 1836, en verklaring C. Trichardt.

Daniel Pfeffer se leerlinge het bestaan uit 21 kinders onder die 16 jaar, maar sy lesse werd af en toe ook bygewoon deur meer bejaardes soos Breggie Pretorius, Jan se wederhelf, wat self twee kinders in die skool had, Hendrina Botha e.a.

Bowe die skoolgaande leeftyd was daar 'n element van jonger mense, soos Piet Trichardt, Cornelis Scheepers, Willem Strydom, Hendrina Botha, Hannie Scheepers, Saartjie Strydom e.a.

Danster, Adonis, Renosterarm, Gert (Boesman), Katos, Keiser, Windvoël, April, Poemlana en Ou-Jong is die name van veewagters en ander bediendes.

Die 31e Julie 1836 teken Trichardt in sy Eerste Dagboek met potlood aan:

„Van Matebies kraal getrokken, 5½ uur terug, tot een valei."

Dit is die eerste notisie wat in die Dagboek oorgebly het; dáarmee vang die gereelde aantekeninge aan, wat amper twee jaar lank volgehou werd. Hy was hier — soos 't my wil voorkom by 'n nie alte volledige terrein-kennis — op sy terugweg van die Limpopo af, waar hy ternouernood aan dieselfde lot as die Van Rensburgs ontkom het, na sy eie trek aan Doringrivier, en dus êrens in die Groot Spelonke. Vermoedelik had hy die Magwamba-gidse hier nog by hom, en was die terugtog 'n beweging om hulle kwyt te raak vóordat hy in die onmiddellike nabyheid sou kom van stamme wat weet waar sy trek staan. Hy is suidwaarts, tot weer aan Olifantsrivier, en die 16e Augustus d.a.v. was hy weer by sy trek terug.

Tegelyk met Trichardt se vertrek na die ooste, was Potgieter met Charl Cilliers e.a. van sy geselskap wes van Zandrivierspoort òm Zoutpansberg gegaan, met hul twee perdewaens, en deur die Limpopo, tot ongeveer 80 myl noord daarvandaan, nie vér van die Zimbabwe-bouvalle af nie. Dáar het hul 'n Portugese handelstasie aangetref en kon Potgieter sig, met die oog op 'n nedersetting aan Zoutpansberg, vergewis van die moontlikheid om 'n blywende verbinding met die

Ooskus daar te stel.[119]) Die dag na Trichardt se terugkeer, nl die 17e Augustus, is Potgieter en sy mense suidwaarts terug, na die trekke wat hul aan Zandrivier in die huidige Vrystaat agtergelaat 't.

Die twee voormanne hul afspraak met mekaar was dat Trichardt in Zoutpansberg die koms van die ander trekke sou afwag, en inmiddels sou probeer om sekerheid te erlang aangaande die Van Rensburgs, wat, soos hulle gemeen het, miskien reeds langs die Ooskus aangekom was.[120])

Hulle sou mekaar egter nie weer sien nie. Toe Potgieter aan Vaalrivier terugkom, werd hul daar verskrik deur Silkaats se eerste moorde onder die voorste mense van sy trek. Daarop is gevolg die slag by Vegkop en die eerste kommando's teen Silkaats in Januarie en November 1837. En toe Potgieter in die begin van 1838 weer daaraan kon dink om met Trichardt in verbinding te kom, werd sy hulp ingeroep om die Zoeloe-moorde aan Bloukrans en Boesmanrivier in Natal te help bestraf. Twee dae na die ongelukkige slag van Italenie, naamlik op 13 April, toe Potgieter en Uys hul mense ontmoedig en uitgeput terugkeer in Maritz se laers aan die Klein-Tugela, begroet Trichardt die Portugese in Lourenço Marques.

Trichardt se trekplanne het gedurende meer dan 'n jaar lank noue verband gehou met dié van die „agterste mense," in sover as daarmee verstaan word die trek van Potgieter, want met hom was Trichardt dit blykbaar eens oor die wenslikheid van 'n nedersetting vér buitekant die Engelse grense en 'n handelsverbinding met die Ooskus. Lank na Potgieter se vertrek, naamlik in Februarie 1837, toe Jan Pretorius van sy vrugtelose tog agter Van Rensburg aan weer by hom terugkeer, spreek Trichardt nog van die „agterste" en „voorste" mense in 'n begeerte om in hul eie beweging die kontak met die ander nie te verloor nie. En eers nadat hy meer dan 'n jaar lank vergeefs in Zoutpansberg gewag het op tyding van die een of ander kant, besluit hy eindelik om koers te vat na Delagoa-

[119]) Vgl. Bronkhorst se verhaal, Bylae III. Potgieter het uiteindelik, na sy ontruiming van Ohrigstad, ook uitvoering gegee aan die denkbeeld, in Schoemansdal 'n welvarende nedersetting gestig, en daar is hy ook in 1853 begrawe.

[120]) Verklaring J. J. C. Potgieter, *Voortrekkermense III.*

baai. Vóor Mei 1837, toe hom naamlik deur 'n Magwamba-smous, Waai-Waai, die aanbod gedaan werd om handelsvoorrade uit Delagoabaai te haal, het hy nog nie daaraan gedag om self soheentoe te trek nie. Hy had toe meer sekerheid erlang nopens die lot van die Van Rensburgs, en d.d. 11 Mei skryf hy aan die Portugese:

„Nu verstaan (wij) van de natie aan de grote Rivier, dat de mensen alle vermoord ben door een natie die men Blootkaffers noemt. En (daar ik) nu groot gevaar ziet om bij Ued. te kunne komen, (en) daar (terwijl) wij groot gebrek lij aan klerasie goedere en ammunisie, om ons te verdedigen tegen zulke aanslagen, nu is ons verzoek," ens.

Die dag na Potgieter se vertrek verlaat Jan Pretorius, Hendrik Botha, Gert Scheepers en Izaak Albach hom met hul families, waens en vee, sodat Trichardt toe heeltemal alleen in Zoutpansberg agterbly, naamlik Louis en Carolus Trichardt, met Hans Strydom en hulle families, en die bejaarde Daniel Pfeffer. Dié verswakking van hul toestand het aan die Bawenda die geleentheid verskaf waarop hul miskien lankal gewag het, en kort nadat die ander weg was, val Ramabooya hul klein laer gedurende die nag aan. Deur hul eie Kaffers van die moontlikheid daarvan ingelig, was die paar manne ewenwel in staat om die aanval met aansienlike verliese van die vyand af te slaan, en werd 't hulle eers naderhand duidelik hoe daar onder hulle aanvallers twee Zoeloes van Manukosie hul bevind het, sodat na alle waarskynlikheid die Bawenda deur die Abagaza daartoe aangehits was.[121])

Enkele dae na die aanval verlaat Trichardt die omgewing van Ramabooya aan Doringrivier, waar hul tot hiertoe gestaan het, en trek in westelike rigting na die vlakte, om te gaan staan aan die dusgenoemde Brakspruit, in die omgewing van die teenswoordige spoorwegstasie. En hier het Trichardt hom ingerig op 'n lang verblyf, blykbaar om te wag op die koms van Potgieter.

In Desember d.a.v. egter vat Rasethau, 'n broer van Ramabooya, wat blykbaar steeds die vriend gebly het van die blankes, die plan

[121]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*, op cit., bl. liii.

op om sy broer onskadelik te maak; en mens is weinig verwonder om die paar blankes met die Buyse te sien deelneem aan 'n maatreël wat hulle sou bevry van 'n voortdurende bedreiging, soos Trichardt dit getrou uiteensit.[122]) — „Die gevegt (wat plaasgevind 't onder aan Doringrivier) geeft groot gerugt maar weinig wol. Inplaats dat, zoals ik dag, van weerzijden geen man zoude overblijven — wat mij niet schelen kon — was er twee gesneuveld." Ramabooya was egter opgeruim, en daarna kon die blankes hul aan meer vreedsame werksaamhede wy.

Hul had geen tente nie, en daarom moes daar, ook met die oog op die naderende somer-maande, tydelike hartbeeshuisies opgerig word. 'n Eerste en tydeliker gedaante van beskutting was die skerm, wat aangebring werd op 'n plek waar hul slegs enige dae staan, en bedoel was om wind en reën af te keer van die vuurmaak- of slaapplek. Meestal word 't halfmaansgewyse vervaardig met enige stake in die grond, waarteen gras aangedek word.

'n Meer blywende vorm was die hartbeeshuis, soos die Trichardts aan Caledonrivier, die Brakspruit, die Rietvlei en later ook weer langs Doringrivier opgerig 't. Die huis werd eers op 'n daartoe uitgekose plek „afgeteken," d.i. die grondplan neergelê, die hoek- en ander gate vir die pale afgesteek in die vorm van 'n langwerpige vierkant. As die pale ingeplant is, kom daar 'n hoekdak-timmerasie op, terwyl die gewels soms s.g. „wolwe-ente" kry, d.i. van die hoeke af skuins teen die nok uitloop en deel uitmaak van die dak; meestal word 't egter soos die gewone gewel regop onder die dak gedek. Die openinge tussen die pale word met latte opgevul, soms ook met klei of riet, soos in hierdie geval, waar hul naby 'n groot rietvlei staan, en vervolgens met klei dig gepleister.

'n Derde vorm van woningbou tydens die trek was die rondawel, waarvan later een opgerig werd langs Doringrivier. Dit is die bekende sirkelvormige huis met ronde dak.

Hier sowel as langs die Rietvlei later, en ook aan Doringrivier, werd dadelik 'n afsonderlike „skoolhuis" opgerig vir die oue Pfeffer

---

[122]) *Eerste Dagboek*, 19 Desember 1836.

se troepie; asook 'n smidswinkel, waarin onophoudelik „gekalevater" werd aan een of ander, maar meestal aan die wielbande en wawiele.

Terwyl hul aan die Brakspruit staan, werd lank en yweriglik gewerk aan die uithaal van 'n watervoor, uit die later also genoemde Dorpsrivier, met die oog op die aanleg van landerye, terwyl hul ook op die berg, aan die noordekant van die vlei, gesaai en geplant het.

Begin Oktober werd alhier die Trichardt-gesin vermeerder met tweeling-seuns, wat egter kort daarop oorlede is; en twee gedroste — of soos die outeur dit eienaardig sê, „geskappeerde" — meide, Doortjie en Feitjie, werd deur 'n leeu verskeur.

Pretorius en die ander is in oostelike rigting die Klein Spelonke af, en dáarvandaan nog dertig skofte verder, wat ook hulle êrens in die nabyheid van die Limpopo moes gebring 't, as hulle dié rivier naamlik nie oorgegaan het nie. Die jaargety was egter ongunstig, en vóordat hul sig nog eintlik kon oortuig van die lot van die „voorste mense," oorval die koors hulle en die tsetse-vlieë rig sware verwoesting aan onder hulle trekdiere, sodat hul naderhand nouliks nog verder kon. „Die manne was te beskaam om hul nood kenbaar te maak en Trichardt om hulp te vra, dewyl hy hul ernstig gewaarsku had om nie te trek nie," verklaar Carolus Trichardt; en toe dit blyk dat hul naderhand nie meer voor- of agteruit kon vorder nie, stuur die vrou van Gert Scheepers heimelik haar Boesmanmeidjie met 'n brief terug aan Trichardt, om hul beklaenswaardige toestand aan hom bekend te maak en om hulp te vra. Ondertussen moet hul, nog vóor die afsending van die meid, tot die besluit gekom 't dat 't nie sou gaan om verder te trek nie, en was hul weer langsaam aan terugsukkel na Zoutpansberg. Toe die tyding Trichardt bereik, het hy hul enige Kaffers van die Bawenda toegestuur om hul te help, en later ook 'n paar spanne osse.[123])

Die 1e Maart 1837 was hul weer herenig, met uitsondering van Gert Scheepers, wat met hul terugkeer in die Laeveld aan die koors

---

[123]) Vgl. 13 Januarie, *Eerste Dagboek*, en 25 Januarie 1837, eerste aantekening in *Tweede Dagboek*. Die Kaffers was toe alweer terug met die aangeh. brief van Pretorius en 'n versoek om osse.

dood is. Hul trek toe gesamentlik na 'n lap dorings aan die Rietvlei geleë, ongeveer 'n kwartier onderkant die Brakspruit, waar die Trichardts tot hiertoe gestaan het. Dit is derhalwe 'n punt aan die teenswoordige Dorpsrivier, kort onderkant die huidige Louis Trichardt, na alle waarskynlikheid egter tussen die Berg en die rivier, omdat hul later, toe hul na Doringrivier versit, oor die rivier moes gaan.[124]) Ook hier word weer nuwe hartbeeshuisies gebou en 'n skoollokaal opgerig, terwyl blykbaar almal nog 'n afwagtende houding bewaar.

Onderwyl kry Trichardt geleentheid met teruggaande Magwambas na Lourenço Marques; en hy skryf d.d. 7 Maart 'n brief aan die Portugese, blykbaar enkel met die oog op handelsbetrekkinge, aangesien hul toe reeds groot gebrek ly aan allerlei klerasie-goed. Die 10e April werd 'n tweede dergelike brief afgestuur, miskien vir die geval dat die eerste nie afgelewer werd nie; en die 11e Mei, toe daar meer van die Magwamba-smouse uit Delagoabaai by hulle uitgekom het, en één van hulle sig bereid verklaar om die pad na Delagoabaai te wys, bied Gabriël Buys aan om te gaan, en werd Trichardt se derde brief — van dieselfde inhoud as die beide eerstes — afgestuur. Dit was die eerste winter wat hul hier deurbring, en die gewoonte van die Magwambas was om gedurende dié jaargety van die kus af oor die Laeveld hierheen te trek met hul ruilware, sodat die agtereenvolgende briewe van Trichardt geen verwondering hoef te wek nie.

Hier aan die Rietvlei is die 12e Maart een van die kinders van die weduwee Scheepers, wat in die Laeveld die koors gekry het, daaraan dood, en die 21e April ook die eggenote van Hans Strydom. Met die intree van die winter het hul vee begin ly en moes hul uitsien na geskikter weiveld. D.d. 31 Mei sien mens hulle dan ook wegtrek van die Rietvlei af, die rivier deur na die vlakte toe; en begin Junie gaan hul weer êrens aan Doringrivier staan, by 'n fontein ongeveer waar teenswoordig die wapad deurgaan. Ook hier word opnuut huisies gebou en 'n groter skoolvertrek vir ou Daniel se leer-

[124]) Vgl. *Tweede Dagboek*, 31 Mei 1837.

linge opgerig, sodat dié kinders wat aan die Rietvlei weens gebrek aan plaasruimte nie kon skoolgaan nie, ook opgeneem word. Niemand dink nog aan wegtrek nie.

Hoewel hul moeite het met die vee, gaan hier enige maande rustig verby aan Doringrivier. Terwyl die laertjie onder aan die rivier bly staan, verlê hul die vee boontoe, waar die grillige kronkelinge van Doringrivier en die diep holtes uitstekende weiveld verskaf.

By die laer word onophoudelik in die smidswinkel gewerk, veral aan die kort of ook wel rek van wabande, die maak van nawe en speke of gereedskap, en dit blyk dat hulle in staat is, hoe gebrekkig ook die werktuie, om 'n wawiel „van die grond af" klaar te maak. Daar word gelooi en rieme gebrei, en die vroue brand eers as om loog te kook en maak dan seep met die vet wat hul vee of die jag verskaf.

Eindelik, aanvang Augustus 1837, is Gabriël Buys, na 'n afwesigheid van drie maande, by Trichardt terug, en hy bring met sig mee twee Portugese inboorling-soldate, wat die kommandant van die fort gestuur het „om met ons te komen." Hul kon Trichardt se Hollandse brief daar nie lees nie en moes deur Gabriël verstaan het dat hy van plan was om soheentoe te trek. Trichardt antwoord daarop ook — en dit is die eerste aanwysing van 'n plan van dié aard — „dat het mijn mening is," om naamlik na die „fort" toe te trek. Aan een van die soldate sê hy, „als hij veiligheid zag voor mijn, ik alsdan trekken zal." Die volgende dag egter, nadat hy ook die ander mense van sy trek geraadpleeg had, voel hy bedenkinge teen die trek; en hy laat aan die soldate beduie dat, aangesien die veld vóor afgebrand is, hy nie dadelik kon trek nie, en dat 't dus vir hulle te lank sou duur om daarop te wag. Hy was voornemens om eers alleen na Delagoabaai te gaan, „om te zien hoe de veld is, en hoe na ik met mijn vee bij de stad blijven ken."

Hoe ánders was die verloop van sy trek-geskiedenis geword as hy uitvoering gegee had aan hierdie plan! Ondanks sy uiterlike onbekommerdheid egter, kon die tyding van die voorste trek se lot nie nalaat om 'n seer diepe indruk op hulle almal te maak nie. In dié rigting wag hul derhalwe die Blootkaffer-gevaar; en onmiddellik suid

van hulle lê Silkaats se krale. Van Potgieter hoor hul geen taal of tyding nie. En selfs waar hulle was had die inboorlinge, daartoe aangestook deur die oostelike Zoeloes, hulle ook reeds bedreig. Vir 'n oorrompeling skyn hy nooit gevrees te hê nie, maar hulle ammunisie-voorraad was verminder tot iets meer dan 'n volle vaatjie kruit, en lood was só skaars dat hul tin en koper smelt om koeëls te giet. By 'n belegering sou die sewe „weerbare manne" dit dus ewemin kon volhou as die manne van die voorste trek dit kon doen.

Karel vertel later van hierdie martelende onsekerheid:

„Ons sou die plek nooit verlaat het nie, maar toe kom die oorlog met Silkaats (d.w.s. van Potgieter). Manukosie vermoor die Van Rensburgs, en Dingane was aan die ander kant. Toe besluit ons om 'n ander plek te soek waar ons kon lewe; ons gaan deur na Delagoa-baai, en dié plek was die dood! Ek dink nou ons behoort in Zoutpansberg te gebly het. Ek het nog aan my vader gesê: ‚Laat ons 'n goeie skans maak en hier bly,' dog sy antwoord was: ‚Ons het te veel vee.'

„Makazella ('n induna van Manukosie, wat hy aanmerk as pleger van die moord op die Van Rensburgs) het ook vier indunas met 'n strydmag (teen ons) uitgestuur . . . . Silkaats het 'n kommando gestuur tot binne 'n halfdag van ons af. Indien hy deurgekom het, was dit nie vir ons moontlik om hom af te weer nie. Toe het ons maar besluit om 'n ander uitkoms te soek . . . . Ons plan was om terug te kom oor Natal, met meer mense.[125])

Van die afstand na die Ooskus had Trichardt slegs 'n vae denkbeeld. Op 1 Mei tevore teken hy in sy Dagboek in Zoutpansberg aan: „De wolke kwam aan de seekant op." Hoe ver die see van hulle verwyder was, wis hy nie. Die land daartussen was 'n *terra incognita,* wat tot hiertoe bereis werd enkel deur Magwamba-smouse, en ook húlle opgawe van die afstand is verskillend en misleidend.

Ondertussen was party mense vóor Gabriël se terugkeer reeds opgetrek van die laerplek na die boonste lêplek van die vee, en 'n paar dae later versit Trichardt die hele trek soheentoe, terwyl op

---

[125]) *Die Huisgenoot,* 24 Oktober 1930.

die 18e hy en Pretorius, sonder nadere aanduiding van hul plan, ry om „pad te soek na die poort van Sekwatie (Strydpoort) daar wij afgekomen ben."

En op dié verkenning teken Trichardt, weer sonder nadere motivering aan: „nam wij ons voor om te trekken."

Dit is dan ook na alle waarskynlikheid hul besluit gewees hierdie, om sonder verdere voorafgaande verkenning hul hele trek na die Baai te voer en te reken op die terreinkennis van die soldate om 'n pad te vind.

By die laer teruggekeer, neem hul die soldate nogeens in verhoor en verneem hulle hoe „ses dae anderkant Dingaan" blankes woon, waarvan hulle „bemerk dat het Afrikaners moet wezen."

Dit is waarskynlik beslissend. 'n Jaar wag Trichardt toe al op tyding van Potgieter, en die konklusie waartoe hul sal gekom het, was ongetwyfeld dat Potgieter Natal-toe getrek het.

Aanvanklik is 't hul bedoeling om reg oos, by Masjaoe (Massou) langs, af te trek, maar nadat hul die Kaffers uitgehoor het, besluit Trichardt dat hul diékant weer in die vlieë sou kom, net soos Pretorius tevore, en hul sou derhalwe by Sekwatie omgaan. Hy roep sy volk bymekaar en deel hulle sy planne mee, „en zij beloof mijn te volgen waar ik gaan wil." Nouliks 'n maand later sou hy ewenwel „zonder 'n swarte haar" wees!

D.d. 23 Augustus verlaat hul die ou staanplek en stuur hul koers amper heeltemal wes, om later op te trek langs Sandrivier, wat hul die 26e op die teenswoordige Bonne Esperance 480 bereik. Hier moes gedurende 'n dag of ses halt gehou word, onderwyl een van die waens se voorwiele gemaak werd; en hier werd tewens, op die 29e Augustus, die jongste kindjie van Trichardt begrawe, wat toe maar 28 dae oud was.

Hul trek vervolgens al langs Sandrivier op, tot waar hul, ongeveer op die teenswoordige Palmietkuil, benoorde Pietersburg, weer in hul ou waspoor van die vorige jaar kom, en slaan hiervandaan links af, tot binne maklike bereik van Drakensberg, wat die outeur na die rivier Baloelasberg noem. Hul ondersoek verskeie poorte en trek

vervolgens amper ongemerk deur Chuniespoort, en verder tot aan Olifantsrivier, wat hul op die 2e Oktober bereik.

In die omgewing van die berg val voor en na hul vee in vanggate, en hul „attrappeer" Kaffers wat 't in die gate doodsteek, wat aanleiding gee tot 'n agtervolging en die terugname van enkele stukke. Aan 'n uiteensetting hiervan word bladsye van die Dagboek gewy, nie om die betekenis van die gebeurtenis nie, maar die waarde wat hul aan hul vee heg en die beduidenis van 'n bestraffing van enige vergryp dáaraan.

Trichardt moet, nadat hul Drakensberg deur was, gemeen het dat hul sonder veel ongemak langs Olifantsrivier sou kon aftrek, op dieselfde wyse as hul vroeër afgekom het van die Hoëveld, tot onder die berge in die Laeveld; en hoewel Sekwatie hom waarsku dat die berge ontoeganklik is vir sy waens, vertrou hy die Kaffers nie, dewyl hul hom aanraai om terug te keer en by Masjaoe om te ry, wat hom in die buurte moes bring van die stamme onder wie Van Rensburg verval het.

Hy trek derhalwe langs die rivier af en was weldra in die grootste moeilikhede gewikkel. Nadat hul die eerste hindernisse oorwin had, gaan hy die rivier deur en draai regs, teen die uitlopers van Steenkampsberg op, tot aan die teenswoordige Steelpoort-rivier; verder langs dié stroom af, tot weer aan Olifantsrivier. Hiervandaan gaan hulle die rivier, weens die ontsettende terrein-moeilikhede, telkens deur en weer deur; en nadat dit tot dertien maal toe geskied was, raak hul die 3e November in die vlieë, en 't lyk of hul geen trek vorentoe meer sou kom nie, só vas lê die berge aanmekaar waar die rivier deurloop. Hul trek dus 'n skof terug en verken gedurende enige dae die pad vorentoe, maar die hindernisse skyn hul só onoorkomelik toe dat hul reeds daaraan dink om die waens maar te laat staan en te voet die reis verder voort te sit, wat begryplikerwyse erg teen die sin was veral van die vroue.

Nadat hul die berg weer noukeurig opgeneem het, besluit Trichardt dat hul 'n pad moes maak en die berg oortrek. Na die eerste dag se werk blyk dit egter so 'n reuse-taak, dat die manne amper daarvoor terugdeins en weer begin te praat daaroor om die waens maar in

die steek te laat, terwyl die vee aan vrek is en sware teenspoed hul in die aangesig staar.

„Ons vrouwe was onvergenoeg," teken Trichardt die 9e November aan, „dat wij de werk staan liet, want zij was verblijd te horen dat wij een pad kon maken, dat wij de wagens niet hoef te laten staan."

En hul gaan derhalwe weer aan die padmaak. Swaar reëns en voortdurende mistige weer bemoeilik die werk, maar na ongehoorde inspanning had hulle — twee maande en agtien dae nadat hul aangevang was met die pad — ál hul waens en vee behoue aan die oostekant van Drakensberg, op die Laeveld.[126])

---

[126]) Trichardt reken (25 Januarie 1838) twee maande en tien dae, maar dit is gereken van die „eerste hoogte" teen die berg, terwyl hulle die 8e November aangevang is met die pad en eers die 25e Januarie d.a.v. die laaste waens anderkant onder had.

Wyle dr. C. Fuller, vóór 1928 Assistent-hoofentomoloog van die Unie, het 'n besonder belangwekkende studie gelewer van die Trichardt-trek oor Drakensberg — *Louis Trichardt's Trek across the Drakensberg*, 1837—1838, *by Claude Fuller, D.Sc., edited by Prof. Dr. Leo Fouché; the Van Riebeeck Society, Nr.* 13, 1932. By Chuniespoort in Zoutpansberg het hy begin, op die „spoor" geloop tot in Delagoabaai en talryke sketse, kaarte en foto's in sy boek opgeneem. Dit is 'n toegewyde, simpatieke studie, wat wel bereken is om 'n mens 'n denkbeeld te verskaf van die geweldige, nagenoeg ongelooflike, moeilikhede wat die Trekkers moes oorwin.

Fuller het ongelukkig geen Hollands verstaan nie en moes hom bedien van vertaalde uittreksels uit die Dagboek, ten einde die trekpad naastenby te bepaal. Hieraan wyt ek allerlei gebreke en vergissings, want ook die bewoners van die land, die Boere en die inboorlinge, kon hy slegs met behulp van 'n tolk raadpleeg. Wes sowel as oos van die Berg het hy sig herhaaldelik vergis. Mnr. Louis Botha Steyn, veldwagter van die Kruger-wildtuin te Tjokwane, het op my aandrang die trekpad oos van Drakensberg deur die Laeveld en deur die Wildtuin opnuut nagegaan, en was in staat om talryke vergissings aan die lig te bring in 'n belangwekkende artikelereeks in *Die Vaderland*. Fuller was nie op die Berg nie, en die here Johan Coetzee, H. C. de Kock e.a. het daar in Oktober 1937 'n bronse gedenkplaat aangebring. Vgl. *Op Trichardt se Spoor („Die Volkstem")*, Pretoria.

Fuller se werk bly nietemin 'n dankbare. So 'n wandeling op Trichardt se trekspoor was een van die beloftes wat ek aan myself gedaan het, maar ek kon dit om allerlei redes nie klaarkry nie en het al my gegewens ook tot Fuller se beskikking gestel. Sy boek en die De Kock-studie kan aanbeveel word by al wie nadere kennis wens te maak met die Trekkers en hul epiese tog.

Die punt wat hul hier bereik aan Olifantsrivier is waar die latere Voortrekker-pad van Ohrigstad na Schoemansdal die berg afgaan. Karel Trichardt het later van dié weergalose oortog vertel: „Die moeilikhede wat daaraan verbonde was, is skier onbeskryflik. Met 18 osse voor 'n wa is 't ons geluk om eindelik bo op die berg te kom, maar hier het die moeilikhede eers begin. Die gebergte is aan die seekant só steil en onbegaanbaar dat dáar met wa en osse af te kom onmoontlik gelyk het. Op drie plekke langs die berg was dit te skuins om 'n wa oor te laat, en moes vir die wiele aan die bokant 'n voortjie uitgegraaf word om die wa min of meer gelyk te hou. By die afgaan van 'n steilte werd die agterwiele uitgetrek en op 'n slee agter die wa vasgemaak, en die agter-as met houte teen afslyting beskerm. Die sterte van die agterosse werd aan die arms van die voor-as gebind, en van die naasagter-osse aan die oog-bout van die disselboom, wyl die osse anders gevaar loop om te val.[127])

In die Dagboek kyk mens vergeefs na 'n klag oor al die verdriet en ellende. Die mense word soms kregelig en kortgebonde en haal allerlei kleinlikhede teen mekaar uit, maar hul dink aan niks anders as die taak voor hulle nie. Is eenmaal almal veilig onder die Berg met goed en hawe, dan slaak die aanvoerder 'n sug van verligting: „Het was voor ons de blijste dag dat wij gehad had in alle onze tegenspoed." [128])

Bo-op die Berg het Pretorius gemeen dat die afsleep van die waens te veel besware sou oplewer, en hy het syne toe op 'n geskikte plek uitmekaar geneem en stuk vir stuk die Berg afgedra!

Onder die Berg het hulle van meet aan moeite met die inboorlinge, wat hul beeste steel en snags herhaalde aanvalle doen op hul laertjie. Om hierteen beter bestand te wees, trek hul die waens nou weer iedere aand in 'n kring en staan die manne wag.

Hul trek die Manzimtonto hier na die noorde deur, en nadat oorkant enige dae lank gekalfater was aan waens en trekgoed, gaan hul die rivier langs die linker-oewer af, noord van Satara, tot waar

---

[127]) Verklaring C. Trichardt, *Ibid.*
[128]) 25 Januarie 1838.

die Manzimtonto deur die Lebombo gaan. Hier trek hul die rivier weer deur na die suidekant; en deur bevriende inboorlinge gehelp, trek hul gedurende Februarie- en Maart-maand — die ongesondste maande van die jaar — dwarsdeur die Laeveld en oor die Rooirand of Lebombo-reeks. Daarvandaan slaan hul regs weg en bereik die Komate, waar hul 'n Portugese offisier uit die fort tegemoet gestuur werd.

Hul vee was, na die weergalose tog en deur die koue op Drakensberg, erg verswak en bly streep-streep staan so vér as hul trek, sodat hul naderhand moes sukkel om met die waens oorweg te kom. Daarom word die ivoor en swaar goed hiervandaan ook met 'n boot langs die rivier af gestuur, terwyl daar met die waens langsaam aangesukkel word.

*Delagoabaai.*—Snel loop hiervandaan die tragedie van die Trichardt-trek end-toe.

Twee waens laat hy agterbly om later aan te haal; en om 3-uur in die namiddag van die 13e April, na 'n trek dus van agt maande uit Zoutpansberg, kom hul met sewe waens te Lourenço Marques aan, destyds slegs 'n aarde-fortjie op 'n sandrug aan die strand, waar sedert die kaai aangelê werd, en met hoogty byna geheel van die vasteland afgesny en gedeeltelik omgewe van 'n blywende giftige moeras.

„Wij deed verscheide schoten met onze geweers," vertel Trichardt van die gebruiklike, blye Afrikaner-saluut by hul aankoms, „. . . . maar wierd niet beantwoord." Hul was wel nog in Suid-Afrika, maar baie vérder as hul dag van die Afrikaners verwyder wat dié insetting in die lewe geroep had!

Bitterder teleurstelling sou egter weldra volg. Die kommandant wat hul die twee soldate tegemoet gestuur had, was sinds enige tyd oorlede, en in sy plek 'n ander, kaptein Antonio Gamitto, 'n onder-geskikte in funksie, wat self nie baie te bevele had nie.[129]) Die

---

[129]) Hierdie offisier was ewenwel 'n man van sekere Suid-Afrikaanse betekenis. In 1825 het hy, op 19-jarige leeftyd, Lissabon verlaat, waar hy kadet was in 'n infanterie-regiment, en die daaropvolgende 17 jaar in die provinsie Mosambiek deurgebring, waar hy verskillende amptelike funksies beklee het.

Portugese was blykbaar onder die indruk dat Trichardt dit op hul fort kon gemunt hê; en toe die Boere dieselfde middag hul opwagting by die Kommandant maak, werd hul wel heel welwillend ontvang en begroet, maar . . . . hul geweers moes hul die laaste een afgee! Die geweers, waarop hul só vas gereken het in al die swerfjare van moeite en gevaar, moes in die fort opgeberg word. Vir 'n oomblik dink Trichardt daaraan om dan maar liewer weer die wildernisse in te gaan; en Karel, 'n jong man van 28, gaan aan huile. Later egter werd die aanvanklike teleurstelling deur veel liefdadigheid versag.

„Toe ons mense uit Zoutpansberg in Delagoabaai aankom," vertel Karel, „was die Portugese bang vir ons. Hulle het ons geweers in bewaring geneem. Ek het hulle gesê: ‚Moenie my geweer prisonier maak nie, maak my liewer prisonier.' Jan Pretorius was eintlik die oorsaak van die optreë van die Portugese. Hy het hulle bang gemaak deur te sê dat daar nog baie van ons mense agter was, wat hy sou gaan haal. Die Portugese het ons gewere goed behandel. Hulle het 'n wag oor hulle gesit en elke dag laat skoonmaak."

Vier dae na hul aankoms word Trichardt se vrou, drie kinders en Daniel Pfeffer tegelyk siek aan die koors; en die 21e April — 'n week na hul aankoms — is die goedige, stille ou Voortrekker-onderwyser oorlede. Die 25e is Catrina, een van die dogters van Albach, dood. Die 29e het „ouwe Botha dit afgeleg." En die 1e Mei snik die koene voorste Voortrekker dit uit aan die sterfbed van sy troue trek-gesellin.

Met 'n kreet van smart slaan hy dáar sy Dagboek dig, om nooit weer na die tyd sy hand op papier te sit nie, as drie maande later, toe hy, alleen temidde van die dood en verderf, sig sy verjaardag herinner.

---

Gedurende 1831 en 1832 het hy, as onderbevelhebber, deelgeneem aan die ekspedisie in die Zambesie-gebied. In die voorjaar van 1841 was hy in die stad Mosambiek, vanwaar hy die volgende jaar na Portugal teruggekeer het. Op die laaste dag van 1853 seil hy opnuut die Taag-mond uit, tans as majoor, Goewerneur van Tete, in die agterland van Kilimane. — Vgl. *O. Muata Cazembe*, van A. C. P. Gamitto, Lissabon, 1854.

En wat daar verder van die ontknoping van die Voortrekker-drama bekend is, moet oral vandaan, uit ánder bronne aangelas en -gepas word.

Trichardt was egter nie die man daarna om in Lourenço Marques werkeloos te bly sit, terwyl sy mense die een na die ander onder die aarde gelê word nie; en toe hy wis hoe mede-Afrikaners hul te Port Natal neergelaat het, het hy heimelik 'n Kafferbode langs die kus afgestuur met 'n brief, om dáarvandaan hulp oorsee te soek.[130]) Dié beroep op sy eie mense sou nie vergeefs wees nie, maar daar moes nog 'n jaar van vreeslike verdriet vir hulle verbygaan eer die verlangde hulp sou opdaag. En vir hóm sou dit, helaas, te laat kom.

Kort na die dood van Trichardt se eggenote is ook die vrou van Karel oorlede, met een van haar seuntjies. Hans Strydom, Izaak Albach, Jan Pretorius en een van sy kinders is mekaar ras opgevolg in die graf, dáar onder die wye ou wildevyeboom, bokant die fort teen die bult, waar teenswoordig die stad gebou is. Hulle het mekaar dáar met verpletterende snelheid opgevolg binne die veertien dae wat daar verloop is na die dood van ou Daniel Pfeffer.

Ongeveer die 8e Mei 1838 werd Delagoabaai aangedaan deur 'n Engelse skoener, die *Comet*, met bestemming na Algoabaai.[131]) Hier was 'n skone geleentheid om weg te kom! Maar die kaptein wou Port Natal nie aandoen nie. 'n Engelse sendeling aan boord, eerw. Francis Owen — dieselfde wat daar tot die vorige Februariemaand by Dingane gestaan het — het die volgende besonderhede bekend-gemaak van die toestand van die Trichardts, nadat hy weer in Kaap-land teruggekeer was:

„Te Delagoabaai het ons die ongelukkige oorlewendes aangetref van Trichardt se geselskap. Slegs twee manne, Trichardt en sy seun, oorleef nog die ellende van oorlog en die verwoestinge van die

---

[130]) Vgl. verslag uit die *Berliner Missionsberichte*, Bylae II, *infra*. Die geheimsinnigheid waarmee sy boodskap moes gaan, het begryplikerwyse verband gehou met die argwaan van die Portugese.

[131]) Die *Comet* is kort na die groot moord uit Port Natal gevaar met die meeste van die aldaar aanwesige Engelse aan boord, insluitende Owen en sy familie, werd uit die koers gewaai en is toe in Delagoabaai tereggekom.

klimaat. Daar leef ook nog enkele weduwees en kinders, maar almal, met uitsondering van Trichardt en sy seun, is deur die koors aangetas, wat 'n gevolg is van die klimaat. Vele is reeds daardeur afgemaai; en in die kort tyd van drie weke wat die *Comet* hier in die baai gelê het, is daar drie siele die ewigheid ingegaan. Ongeveer 'n week vóor ons aankoms is die vrou van Louis Trichardt oorlede, en ek het naas haar begrawe die vrou van die seun. Toe ons uitseil, was byna die laaste een siek, sonder enige hoop op die mens, terwyl daar niemand aan die baai is wat enige kennis besit van medisyne nie. Die Portugese behandel hulle seer vriendelik: hul het 'n eskorte gestuur om hul na die dorp te gelei, alwaar woninge vryelik geopen werd vir hulle huisvesting . . . . Trichardt, die seun, was begerig om sig te verenig met sy landgenote (in Natal) en met hul saam te veg.[132]) Hy sou dan ook skeep gegaan het na Port Natal, as die kaptein dié plek wou aandoen."

En met die vrome versugting van Owen: „Mens sou dink dat al dié beskikkinge van die Voorsienigheid hul met bittere spyt moet vervul oor hul ongelukkige en verkeerde handelwyse!" lig die *Comet* sy anker, om hul só aan hul lot oor te laat en vlak by die Voortrekkers van Natal verby te seil, sonder daar 'n woord van te rep! [133])

Owen verklaar eweneens dat hul geen vee meer had nie; en as hy hieromtrent goed ingelig was, dan blyk dáaruit hoe die grootste gedeelte van hul veebesit binne die eerste paar weke van hul verblyf te Lourenço Marques dood is. Die laaste opgaaf wat Trichardt dienaangaande doen, is te vinde op die 26e Maart, agtien dae vóordat hul die fort bereik, en toe had hy en die kinders nog 457 beeste, behalwe die skape, waar hy niks van sê nie. Drie dae tevore egter was die getal nog 479, terwyl die ander tesame iets oor die 100 stuks had en die skape globaal 3,000 bedra het. Einde Maart was die beeste vinnig aan doodgaan van die „bos-siekte" en het daar ook baie van maerte agtergebly. Die 17e April, 'n paar weke voor die

---

[132]) Die *Comet* het hulle waarskynlik ook die treurige afloop kon vermeld van die Uys-Potgieter-kommando teen Dingane, van April 1838.

[133]) „*Extr. from the Correspondence of the Rev. Mr. Francis Owen,*" *Zuid-Afrikaan,* 13 Julie 1838.

aankoms van die *Comet*, het Trichardt uit die Baai nog 268 „van die beste" weggestuur na 'n staanplek êrens aan die Komate, waar tydens hul aankoms twee van die waens agterlaat werd.

Toe kort na die vertrek van die *Comet*, en toe ook sy énigste kind hom ontval was, 'n Portugese kusvaarder met bestemming Mozambiek in Delagoabaai seilree word, skeep Karel Trichardt sig op versoek van sy vader daarop in. Hy neem 'n hoeveelheid negosieware saam en sou van Mosambiek en ander plekke langs die Ooskus land-in gaan, om te sien of daar nie 'n ander woonplek vir hulle te vinde was nie. Die *Strella de Mouw* is teen die begin van Julie uitgevaar.[134]) Van Jambana is Karel met sy handelsware en 'n aantal dra-kaffers land-in gegaan en drie maande lank weggebly, toe hy weer verder langs die kus op is na Sofala, en dáarvandaan weer na die binneland vir twee maande, tot aan die Zimbabwebouvalle.

Van Kilimane trek hy andermaal die binneland in tot aan die mere; en langs die Zambesie op tot by die waterval, om Barotseland te ondersoek. Aan die kus teruggekeer — nadat hy dus die vermaarde waterval besoek het ruim vyftien jaar vóor Livingstone se „ontdekking" daarvan — sit hy die seereis voort tot Mozambiek.[135]) Sy negosie was uitgeput, en op 'n besoek aan die „hinterland" bemerk

---

[134]) In kapt. H. du Toit se verslag van Karel Trichardt se reis — 'n kort oorsig nl. in *Onze Courant*, Graaff-Reinet, 27 Julie 1896 — staan „Manu Stella," en in die vertraagde Roos-verslag (*Huisgenoot*, 24 Oktober 1930) heet die skip: *Estrella de Mar*. Van Mozambiek moes (op die heen- of terugreis) Trichardt egter 'n ander skip neem, dewyl die eerste vandaar na Goa, op die Indiese kus gevaar is; en dis moontlik dat mens hier te doen het met 'n verwarring van die name. In kapt. Du Toit se kort lesing word ook geen melding gemaak van die reis noord van Mozambiek nie; maar in 'n brief aan die uitgewer, d.d. Lichtenburg, 13 Junie 1917, skryf hy: „ofskoon ek by ons gesprekke in Middelburg altoos 'n atlas byderhand had, staan dit my nog goed voor, hoe in die opvatting van die oue heer die ganse Ooskus van Afrika, noord van Delagoabaai op, „Mozambiek" was, en hoe hy ook gewag gemaak het van kaap Guardafui en Babelmandeb. Of die versuim om dit te vermeld aan my gelê het, dan wel aan die redakteur van *Onze Ct.*, kan ek my nie meer herinner nie."

[135]) Vgl. origens *De Delagoabaai Spoorweg*, bl. 8, 9; dr. F. V. Engelenburg; Volkstem-drukkery, 1894.

hy al spoedig dat die streek weinig geskik is vir 'n nedersetting. Nadat hy te Mozambiek enige tyd gewag had vir 'n ander geleentheid, is hy verder langs die Ooskus op na Zanzibar, na die kus van Abessinië, om kaap Guardafui en na Jibuti, 'n plek op die Afrikaanse kus teenoor Aden. Dáarvandaan is hy na verloop van enige tyd weer teruggekeer na Delagoabaai, waar hy in 1840 aankom, na 'n afwesigheid van twee jaar.

Dáar was niemand meer van die mense met wie hy sedert 1835 uit die Kolonie saamgereis het nie; en op die klein Afrikanerkerkhoffie, daar onder die breë wildevyeboom, rus behalwe sy moeder, vrou en kinders, nou ook sy vader vir altyd uit.

Die onversaagde Voortrekker had 't uiteindelik ook afgelê, toe daar nog net 'n paar vroue en 'n klompie weeskinders oor was om sy graf te grawe, nl. op 25 Oktober 1838.

Die 10e Augustus 1838, sy verjaardag, toe Karel ongeveer 'n maand weg was en hy diep besorg uitsien na tyding uit Natal, maak hy 'n laaste aantekening op 'n half-beskrewe vel van die eerste Dagboek, in dieselfde rustig gevormde letter, met dieselfde waboomink waarmee hy die hele Dagboek geskryf het:

„Had ik een stille verjaardag, doch zal daaraan gedinken."

Vóor die einde nog van dieselfde jaar word hy ter ruste gelê naas sy eggenote en die manne wat saam met hom hul laaste Trek volbring had.

Gedurende Februarie 1839 eers, byna 'n jaar na hul aankoms in Delagoabaai, had die tyding van hul ellende Andries Pretorius te Pietermaritzburg bereik en werd daar onmiddellik aanstaltes gemaak om hul af te haal.[136]) Daar was egter allerlei skeepsmoeilikhede te oorwin; die Boere-hawe werd nog maar skaars besoek van die klein redery. Eers werd die skoener *Louisa* gecharter om onmiddellik uit te vaar, want dié boot sou dan reeds begin April weer terug gewees

---

[136]) Of Trichardt se boodskapper ooit tereggekom is, is nie bekend nie; vermoedelik was Owen se meedeling in die *Zuid-Afrikaan* die eerste berig wat hulle van die trek se toestand bereik het.

't;[137]) maar daar moet een of ander hinder tussenbeie gekom 't, en hul moes wag op terugkeer van die *Mazeppa,* kapt. Tait, wat toe na Kaapstad was. Die 25e Junie kon hierdie vaartuig eers na Delagoabaai vertrek,[138]) en die 19e Julie d.a.v. is die oorlewendes van die Trichardt-trek veilig in Port Natal aan wal gestap.

„Alles was bekommering, verlange en nuuskierigheid," skryf 'n ooggetuie van die aankoms, „baie het op hul perde gespring en so skielik moontlik na die hawe-plaas gejae; ander het weer van die bote gebruik gemaak om hul landsliede, hul langvermiste landsliede weer te sien en te omhels. — Maar hoe werd die vreugde verbitter, hoe die mensliewende hart geroer, toe hul verneem dat van álmal wat na Delagoabaai gegaan was, slegs 26, waarvan die meeste kinders was, hulle op die skip bevind! Die oorgeblewenes sien daar almal seer erbarmelik uit, bleek, uitgeteer en sieklik.[139])

Die 25 oorlewendes (Karel was die 26e) het bestaan uit:

Antje Scheepers, weduwee met een dogter en vier seuns;

Antje Botha, weduwee met twee dogters en drie seuns;

Breggie Pretorius, weduwee met twee seuns;

Willem Strydom, 'n jong man met twee broers en twee klein susters;

Piet en Louis Trichardt met hul suster Annie; en

Louw en Izaak Albach jr.[140])

D.d. 15 Januarie 1840 is genl. Andries Pretorius, ingevolge opdrag van die Volksraad te Pietermaritzburg, op sy derde kommando teen Dingane uitgetrek, en die Zoeloe-koning werd veertien dae later aan die Makonko-koppe, ongeveer tien myl suid van die Pongola, 'n beslissende neerlaag toegebring in samewerking met Panda; en die 8e Februarie, toe Pretorius se kommando op die wal van die Pongola staan, werd hom meegedeel hoe Dingane met 'n gevolg van nie

---

[137]) *Zuid-Afrikaan*, 26 April 1839. Dit was reeds in Maart geskied. Brief 28 Maart, *Zuid-Afrikaan*, 26 April 1839.
[138]) *Zuid-Afrikaan*, 15 Julie 1839.
[139]) *Zuid-Afrikaan*, 6 September 1839.
[140]) *Ibid.*

meer dan 100 man nie, enige dae tevore verder noordwaarts gevlug was. Die oorlog was daarmee feitlik beëindig, en verdere agtervolging deur sy mense in die ongesonde landstreek noord van die Pongola het genl. Pretorius nutteloos geag. Daarom word dit toevertrou aan Soboeza, 'n bevriende Swazie-kaptein, en Panda geïnstalleer as opperhoof van die Zoeloes en vasal van die Republiek.[141])

Karel Trichardt was nie lank in Delagoabaai teruggekeer nie, of die gerug van hierdie krygsverrigtinge was tot daar deurgedring, tegelyk met die verontrustende tyding dat die vlugtende Zoeloes, ewenas dié van Manukosie en Songendaba ses jaar vroeër, op Lourenço Marques in aantog was! Met 18 man werd toe Karel Trichardt in 'n roeiskuit langs die Maputa op verkenning uitgestuur. Twee dae lank is hy met die rivier op, tot ongeveer waar die Pongola inloop, en dáar ontskeep hy hom op 'n eiland in die stroom, terwyl hy reg daarteenoor, aan die westelike rivier-oewer, met die leër van die Swazie-opperhoof, Soboeza, in verbinding kom, wat die vlugtende Zoeloes hier inwag. Nadat hy 'n dag of wat daar versuim had, werd hom ook gemeld dat die Zoeloes werklik in aantog was. Kort bokant die eiland was 'n drif, waar hul kon deurtrek, en net aan die oorkant van die Pongola leër Dingane en sy Zoeloes hul, om die nag daar deur te bring. Hier werd hy deur Soboeza in die vroegte van die volgende oggend oorrompel en gedood; en 'n halfuur daarna was Trichardt ooggetuie van die uiteinde van hierdie skrik van die Natalse Voortrek.[142])

Hy is daarop terug na Lourenço Marques, en enige weke later besluit hy om oor land terug te keer na sy landgenote en oorlewende

---

[141]) P. Stuart, *De Holl. Afrikanen en hun Republiek*, Dagverhaal van die Derde Kommando, bl. 112, en *Lewensgeskiedenis van genl. Andries Pretorius*, v.d.s.

[142]) Karel Trichardt se verklaring, Staatsargief R95/94, word hier byna woordelik gevolg. In besonderhede is 't te vergelyke met die relaas van Philippus Jeremias Coetzer, wat aanbetref Dingane se dood, Odé, Staatsargief R95/94, C. Nr. 3. (*Voortrekkermense IV.*)



Die ou Chinese kerkhof in Lourenco Marques, soos dit in 1909 nog daar uitgesien het. Die Trichardt-kerkhof lê meer na links, buitekant die foto.

familie in Natal. Voorsien van 'n paspoort van die kommandant [143]) en gevolg deur agt Kaffers met pak-osse, is hy te perd deur Zoeloeland, langs die kus af na Natal, waar hy na 18 dae bo langs die Umwotie by die kampement aankom van Willem Adolf Landman, 'n broer van die bekende kommandant, Karel Landman.

„Op 'n dag toe grootvader na Durban toe was" — só vertel 'n kleindogter — „sien ons opeens tot ons groot ontsteltenis 'n klomp Zoeloe-kaffers met pak-osse aankom. Hul lei die osse aan die neus, iets wat ons nog nie tevore gesien had nie. Ons werd egter gerus-

---

[143]) *„La Semaine"* (Franse Suppl. van die *Volkstem*), 31 Julie 1897, en *Volkstem* id. van die volgende inhoud, waarvan die oorspronklike in die Staatsmuseum te Pretoria berus:—

Antonio Candido Pedroso Gamitto, Capitao adido ao Estado major da Provincia de Mozambique, e Governador e Capitao Mor de Lourenco Marques e seos Districtos. Por Sua Majesdade Fidelissima que Deus guarde, etc. etc. etc.

Faco saber que d'aqui parte por terra para a Cabo Natal (guiado pelo natural Nandina) Carolos Joao Trigardt, subdite Hollandes, aqual vai por assim ter requirido, e para que nemguem lhe ponha embaraco lhe passa apresente guia, aqual vai assignada por mim, e sellada com sello das Armas Nacionaes da Coroa de Portugal.

.Dada na Bahia de Lourenco Marques 27 de Abril de 1840.
Antonio Candido Pedroso Gamitto
Governador e Cap. Mor.

Registrado fol. 2 do compte livro L.M. 27 de Abril de 1840
A. C. P. Gamitto.

Wat vertaal, as volg lui:—

Antonio Candido Pedroso Gamitto, kaptein gedétasjeer by die Etat Major van die Provinsie Mozambiek, en Goewerneur en Naturellekommissaris van Lourenço Marques, Delagoabaai en distrikte, voor Syne Getroue Majesteit, wie God behoede, ens. ens. ens. — — Laat weet, dat van hier oorland vertrek na Kaap Natal (begelei deur die naturel Nandina) Carolus Johan Trichardt, Hollandse onderdaan, dat gevra werd, en opdat niemand hom lastig sal val nie, gee ek hierdie pas, deur my geteken en geseël, met die seël van die nasionale wapen van die kroon van Portugal. Gegee aan die baai van Lourenço Marques, 27 April 1840.

Antonio Candido Pedroso Gamitto,
Goew. en Naturelle-Koms.

Geregistreer, bl. 2 van die betreffende boek, L.M. 27 April 1840.
A. C. P. Gamitto.

gestel deur die aanwesigheid by hulle van 'n witman, wat te perd vooruit ry; en toe hul nader kom, sien ons dat 't die lang verlore oom Karel Trichardt was — uitgeteer van die disenterie en kopergeel van die koors, wat hom al só dikwels aangetas had! Die Kaffers by hom was 'n paar Zoeloe-wegwysers, Knopneuse en Masbiekers, wat draf om sy geringste bevele uit te voer. Veertien dae het hy by die Landmans gebly om uit te rus en sterker te word. Hy had allerlei aardighede uit die Ooste meegebring, soos fyn porselein-koppies en -pierings, ens." [144])

Karel vertel in meergenoemde verhaal die volgende:

„Toe ek (op die uitreis na Abessinië) in Mozambiek aankom, het ek na die Goewerneur-generaal gegaan om hom te sien oor 'n perd wat ons deur die perdesiekte gebring het (uit Zoutpansberg) en wat die amptenare op Delagoa van ons afgeneem het as belasting op negosie wat my vader met 'n Engelse skip gedryf het. Die Goewerneur het gesê ek moes die man by die keel neem en my perd vat.

„Toe ek eindelik in Delagoabaai terugkom, was my vader ook dood, en die oorblywende vroue en kinders van ons trek per skip na Natal vertrek. Die Portugese het my hawemeester gemaak en wou my daar hou, omdat hulle bang was vir die Kaffers, en na Lissabon stuur en gepraat om my kolonel van die kus te maak. Dog ek het na ons mense verlang. Daar was nog oorlog met Dingane, en ek was siek aan die geelkoors. My broer het ons vee verkoop aan die Amerikaanse walvisvangers. Ek het my een perd teruggeneem, maar wou nog 'n tweede hê om na Natal oor land na ons mense te gaan. Daar was 'n pragtige perd van Piet Uys. Ek het dit probeer koop maar tevergeefs." Uiteindelik het hy dit tog gekry en in 28 dae die reis afgelê.

Die Voorste Voortrek was volbring!

Na sy huwelik in 1841 te Pietermaritzburg, is Karel Trichardt met 'n vrag negosie na Winburg en tref daar 'n kommissie aan, onder leiding van landdros Vermeulen, wat 'n opdrag had om 'n handelsweg

[144]) Verklaring van mev. die weduwee Fick (geb. Landman), *De Post*, Alexandrië, K.P., d.d. 26 Mei 1916.

te soek na die Oostelike hawe, en hy is met dié kommissie saamgegaan om die weg te wys en tegelyk as tolk te dien. Die kommissie is egter nie verder gekom as die Olifantsrivier nie, wat só vol was dat hul veertien dae tevergeefs voor die drif gelê 't en toe onverrigtersake weer terug is na die Vrystaat.

Die jaar daarop werd hy deur ander omstandighede verhinder om met die kommissie onder genl. A. H. Potgieter mee te gaan, wat die Baai bereik het en 'n traktaat van vrede, vriendskap en handel tot stand gebring het met die Portugese nie alleen nie, maar ook 'n geskikte trekpad gesoek het. Andries Ohrigstad werd in 1845 aangelê, en Karel Trichardt het sig te Branddraai aan Ohrigstadsrivier neergelaat. Kort daarop is hy aan die hoof van 'n verdere kommissie na Delagoabaai, wat die pad bepaal het wat jarelank as hoofweg gedien het tussen die Republiek en Lourenço Marques.[145]) Dieselfde kommissie het die Portugese goewerneur, J. C. d'Andrade, na Ohrigstad gebring, alwaar in oorleg met die Volksraad, maar op inisiatief van Trichardt, die Lebombo-grensreëling bereik werd, wat in 1868 aanleiding gegee het tot Pretorius se proklamasie van die Maputaoewers tot aan die see.[146])

Nadat hy 'n jaar of wat op Branddraai gewoon had, werd Ohrigstad weens die ongesondheid van die streek ontruim, en is ook Trichardt weer weggetrek na Rozenkrans, 'n besonder mooi woonplaas hoër op aan Ohrigstadsrivier, wat hy gedurende die volgende twintig jaar herskep het in 'n ware lushof. Om sig egter op die skaap- en perde-boerdery toe te lê, is hy vervolgens verhuis na Goedehoop, naby Trichardtsfontein, wat hy in 1870 aangelê het.

Toe in 1895 uiteindelik die Republiek sy eie spoorbaan open tussen Pretoria en Lourenço Marques, het Karel Trichardt ook 'n laaste besoek gebring aan die toneel van hul ellende van 57 jaar tevore.

---

[145]) Dit is die pad wat die Kruger-wildtuin-owerheid „Jock-of-the-Bushveld Road" genoem het, en wat op aandrang van die skrywer verander is tot „Trichardt-pad," maar jaarliks nog in die Engelse pers aanleiding gee tot allerlei haatlike en onkundige geskryf.

[146]) D.d. Pretoria, 29 April 1868. Die westelike grens van die Republiek werd tegelyk vasgestel met 'n regte lyn van die Ngamie-meer na die Langeberg-reeks.

D.d. 26 Junie 1895 is hy daar aangekom met sy kinders, w.o. lt.-kol. S. P. E. Trichardt, en het hy hulle die begraafplaas aangewys waar die Voortrekker-leier en sy manne begrawe lê.[147]) Van die grafte self was niks meer te sien nie, maar die rooi baksteen waarmee dit opgemaak was, het nog onder die vyeboom die plek aangedui. Nadat hul dit teruggevind had, werd deur Karel, onder aanbieding van sy

---

[147]) Die plek is geleë teen die bult bokant die ou fort, ongeveer 70 tree verwyder van 'n later ontstane ou begraafplaas. Destyds was in die nabyheid nog sigbaar die fontein waarby hul gestaan het. Vgl. brief luit.-kol. Trichardt, *Volkstem*, 15 Julie 1895.

Gedurende die winter van 1913, en weer in 1919 en 1928, het èk ondersoek gedaan en vasgestel dat die Trichardt-begraafplaas met opsig tot die huidige topografie geleë is gedeeltelik *onder 'n paar geboue* en gedeeltelik *onder die trem en die Cinque de Outobro-straat.*

Die Av. Central, Av. Cinque de Outobro, Av. Paiva Manso en 'n laan bokant die mark teken gesamentlik 'n vierkantige blok grond, wat rondom bebou is, terwyl in die middel 'n groot oop ruimte bestaan het, waarop 'n aantal grafte sigbaar was. (Vgl. sketskaartjie, bl. xcix.) Dit was die ou begraafplaas waarvan in bowestaande sprake is en wat tot hiertoe aan iedereen aangewys werd as die „Trichardt-kerkhof." Die grafte aan die kant van die mark was opgemessel, en dit is heeltemal duidelik dat dit grafte is van Banyans, inboorlinge of Goanese, nie van Kristene nie.

Van hierdie, onderste, grafte loop die terrein skuins op in die rigting van die Av. Cinque de Outobro, wat duidelik „die bult" is deur Karel Trichardt bedoel, en waarop nog 'n aantal ou vyebome te sien is, terwyl onderkant die Paiva Manso 'n fonteintjie ontspring, wat die Trichardt-staanplek aandui. Voor mens egter aan die boonste huise-franje kom, tref op die kerkhof 'n aantal grafte en grafstene, waarop sommige van die name nog gelees kon word. Dit was die „bestaande" kerkhof, waarvan Karel in 1895 melding maak. Dit is van Engelse wat meestal in Februarie en Maart 1881 hier dood is, na alle waarskynlikheid uit Transvaal gedroste soldate.

Die Engelse grafte lê nie ver van die ou Trichardt-kerkhoffie verwyder nie, wat ewenwel nog meer in die rigting van die boonste huisery en die Av. Outobro lê, net bokant die Engelse grafte, na ek meen gedeeltelik onder die aanwesige huise, en gedeeltelik onder die straat en die trem in die Av. Outobro.

Die Portugese outoriteitè het hulle bereidwilligheid kenbaar gemaak om mee te werk tot die oprigting van 'n geskikte monument, en die beweging hiertoe het geleidelik die gedaante aangeneem van 'n vakansie-skool vir Transvaalse kinders, wat 'n naam sou dra wat aan die Trichardt-trek herinner. 'n Komitee het die saak in hande. (Julie 1937; vgl. origens uitvoerige beskrywing met skets en foto's in *Ons Vaderland*, 3 Augustus 1928, e.v.)

Die *Camera Municipal* het die blok kerkhofgrond intussen nodig gekry, en in 1936 op die ou Goanese kerkhof 'n opgrawing gedaan van gebeente wat hulle aangesien het vir dié van Trichardt en sy mense; en dié het hulle op die nuwe kerkhof bygelê, met 'n plaat waarop beweer word dat die




LIGGING VAN DIE TRICHARDT-KERKHOF:

A.—Waarskynlike posisie van die kerkhof, onder die huise, straat en trem.

B.—Die Engelse grafte.

C.—Prominente Goanese graf (sien foto).

D.—Destyds (1909) beboude en bewoonde deel van die perseel.

paspoort van 1840, aansoek gedaan om oordrag van die klein Afrikaner-heiligdom op sy naam, opdat daarvoor gesorg kon word. Sy ou Portugese paspoort het hom die vriendskap en hulp verseker van die toenmalige Goewerneur, wat sy versoek aanstons aan die Camera Municipal of stadsraad self voorgelê het.[148])

Te Goedehoop op die Hoëveld is Karel en sy jongste broer, Louis, tot aansienlike welvaart geraak; en in 1896, nadat die meeste kinders al opgegroei was, het hy en sy eggenote op Middelburg gaan woon, waar hulle albei in 1901, tydens die Tweede Vryheidsoorlog, in geseënde ouderdom oorlede is.

Die voorste Voortrek is volbring!

Dis slegs 'n Verkenning gewees vir die Afrikaner — van die Vryheid en die See. 'n Verkenning egter, net soos dié van Piet Retief,

---

gebeente van die koene Boere-voortrekkers nou dáár ter ruste gelê is! Ek glo dat dit in alle goeie trou geskied het; maar dit verander hoegenaamd niks aan die omstandigheid dat Trichardt en sy mense hul gebeente vandag nog onder die geboue, die straat en die trem op die aangeduide plek gevind sal word. Aan 'n opgrawing kan hier nouliks gedink word, hoe hinderlik ons die gedagte ook mag wees aan dié tekenlose kleine Afrikaner-heiligdom. Dit is een van die erbarmelike gevolge van ons kleinlike, persoonlike struwelinge, anders had ook dit reeds in die gulde jare vóór ons Tweede Vryheidsoorlog in orde kon gebring gewees het. Al wat ons tans te doen staan, is om van die *Camera Municipal* te verkry dat wanneer die aangeduide geboue, die straat of die trem verbou word, aan ons owerheid die vryheid gegee moet word om iemand daarheen te stuur wat van die geleentheid gebruik kan maak om die nodige opgrawinge te doen. Die Kuit-gedenktekenkomitee behoort hierop aangewys te wees, maar sonder medewerking van die Unie-owerheid kan daar ook niks gedaan word nie.

---

[148]) Uit die verhandelinge van die Camera Municipal van Lourenço Marques, d.d. 27 Junie 1895, blyk dat die grond destyds partikuliere eiendom was van 'n Engelse onderdaan met die naam Harper en geval het onder die staat, sodat die stadsraad geen besluit kon neem nie:

„Foi presente um requirimento de Carolus Johamen Trichard, pedindo para lhe ser concedido um terre no onde em 1840 foi sepultada sua mulher, afim de n'elle levantar um pequeno mausoleu. Depacho:— Requira ao Exmo. Governador do Districto visto o terreno ser do Estado e pertencer ao espolio do subdito inglez Harper."

In 1913 werd deur my 'n verdere ondersoek ingestel, en is geblyk dat die plek tans 'n gebou dra wat tot woonhuis dien. Die Prov. bestuur skyn geen besluit ooit geneem te hê nie.

wat nie vrugteloos is nie. Andries Pretorius was die geseënde werktuig van die Geskiedenis, om te volvoer wat Retief aangevoor 't, en in die jare van druk en vervolging daarna die nasie te staal vir sy eie, vrye Bestemming.

Die afstandsakte van Natal het Retief met sy bloed beseël, en met die bloed van sewentig uitgelese Afrikaners wat daar saam met hom geval het; en die manne, vroue en kinders van Weenen het 't bekragtig en 'n onvernietigbare reg gevestig vir die Afrikaner. Dáarop het Pretorius die vrye Republiek gestig, op grondveste wat eerlik is en onverganklik — omdat 't eerlik is.

Andries Hendrik Potgieter het op Louis Trichardt se waspoor getrek en op dieselfde onverganklike grondslae van eer en reg die Republiek opgerig. En dié wat na hom gekom het, het 't groot gemaak en sterk, nie juis omdat hulle dit indiwidueel só gewou het nie, maar omdat dit die intuïsie, die besieling en die lewensdrang is van die Nasie; en dewyl alleen dít gedy en geseën word met vrug-baarheid wat wortel skiet in die grafte van dies wat voorafgegaan het, en opreik na dieselfde grootse vryheidsideaal.

Die voorste Voortrekkers is die wildernis ingegaan om die Vryheid te soek en die See. Hans van Rensburg se ongelukkige trek had tot eind-bestemming die Oseaan; en die 49 manne, vroue en kinders wat daar aan die Limpopo-boorde geval het onder die Zoeloe-asgaai, was die eerste dure offer wat die Boerenasie gebring het aan 'n ingeskape vryheidsdrang.

Trichardt se trek en ál die mense-wee wat uit sy Dagboek soos 'n seëning oor die nageslag saggies snik, was aangelê op éenselfde hoë nasionale Bestemming. Aan die wilde Magwamba-stamme op sy trekpad het hy briewe afgegee, gerig aan „mijn Nasie, die nà mij komen sal," om hul voor te lig op die lydensweg van 'n Volk.

Die vergete grafte daar aan die Indiese Oseaan, van Pretorius, Pfeffer, Trichardt, Strydom, Botha, Albach — dit is 'n laaste ligtoring op dieselfde onvermydelike lydensweg. Genl. Potgieter se tog na die noorde was 'n soeke na die vrye See, nadat hy die land aanskou had waar hul vry sou wees. Karel Trichardt se sending, langs die

Ooskus op na Abessinië — wat was 't ánders as 'n Verkenning van dieselfde Vryheid?

Agtervolging, stap vir stap, en onderdrukking van die een geslag op die ander, is álmal se loon gewees. Dis wáar. Maar wat maak dit? — Is deur die aanhegting van Natal dan miskien die ink verslaan op Retief se traktaat? Is dáardeur die verdrag 'n „vodjie papier" geword? Is Vegkop in die Vrystaat en Bloedrivier in Natal altemit verniet gelewer en Mosega se oorwinning ongedaan gemaak, omdat die land wat dáar gewin werd tot tweemaal toe weer met geweld afgeneem is?

Wat 'n jammerlike geskiedenis-opvatting moet 't wees, wat 'n treurige besef van dié onveranderlike historiese Godsreg, wat dit só dink!

Niks — daar is niks verlore gegaan nie, niks vir niks gebeur nie; niks aan hul werk af- of toegedaan deur wat later buite hulle om geskied is nie. Want dis geen ydele illusie gewees, dié vryheidsdrang wat dit ingegee het nie! Inteendeel, dis die énigste en allesoorheersende dryfveer van álle nasionale strewe, álle inspanning, álle opoffering. En solank dit beliggaam was in die nasionale bestuursvorm wat hul self ontwerp en in die wêreld gebring het onder die barensweë van 'n nasie, só lank was daar voortduring, kontinuïteit in die nasionale strewe. Wat daarop gevolg het is geen vernietiging van die voorafgaande nie, geen verydeling van die verlede nie. Dit is uiterlik 'n gewelddadige verskuiwing van historiese aardlae, soos die geologie mens aanwys, waar die druk van buitengewone dinge ingewerk het op die ewige oer-vorme van die aarde. Illusionêr en bedrieglik is enkel dit, dat sodanige gewelddadige verskuiwing voortdurend is of algemeen. Geskiedenis en tradisie van die Afrikaner lê reguit en eerlik uitgestrek in sy verlede, agter; en dit is ál wat stand hou.

Al die ander is ydel en vergeefs.

Hier is 'n valse illusie: 'n Nasie sonder tradisionele instellinge, sonder geskiedenis, sonder liggaam, wat belas is met die sorg vir die voortduring van die nasionale bewussyn! Dit is geen nasie nie — 'n nasie wat gebou moet wees op die erbarmelike beginsel dat die

een generasie die volgende geen verpligting oplê nie, sodat daar geen enkele band is tussen dooies en lewendes nie, geen enkele sekerheid vir die toekoms nie — dit is geen nasie nie.

Genl. Pretorius het Dingane verneder en Kosibaai tot Boere-hawe verklaar. Toe die Engelse Port Natal van hulle afneem, het hulle hul hoop op dié hawe gevestig. Die Engelse het hulle dit ook afgeneem, om 't later aan Kruger voor te hou in ruil vir sy onbetwisbare regte in die Noorde. En toe hy hulle dié regte gegee had, het hulle Kosibaai opnuut geannekseer. 'n Algemene drang was dit van 'n Nasie na die Vryheid en die See.

Toe die jongere Pretorius, na die Portugese verdrag van Ohrigstad, die Maputa-oewers tot aan die See tot Transvaalse grondgebied verklaar, toe was 't slegs die McMahon-arbitrasie wat die Engelse belet het om beslag te lê op Delagoabaai. Die anneksasie van 1877 was gevolg van president Burgers se maatreëls om die verbinding met die See, waar die eerste Voortrekkers na gestreef het, in werklikheid te laat oorgaan. 'n Berg verroeste spoorstawe in Lourenço Marques is jarelank die simbool gewees van wat dié Engelse anneksasie eintlik beteken het. En toe dieselfde spoorwègverbinding onder president Kruger eindelik in vervulling sou gaan, het dit gebeur . . . . slegs nadat Duitsland met 'n paar kruisers in Delagoabaai laat sien 't aan die intrigante te Kaapstad en elders, hoe te Berlyn begeer werd dat die nasionale Transvaalse spoorbaan eerbiedig sou word.

Die jaar daarop het ewenwel die Jameson-strooptog voorgekom, en . . . . keiser Wilhelm II se verrassende gelukwens aan president Kruger! Drie jaar later had die „bevriende moondhede," op wie Kruger so vas gereken het in die noodlots-uur van sy volk, hom en sy Republiek skoon vergeet en oorgelewer aan die Engelse hebsug.

Wat sou dit? Dit moker maar net weer die ou Bybelwoord daarin, om nie op prinse ons vertroue te vestig nie. Want die Ideaal en die Bestemming is onveranderlik en onkeerbaar, en die bakens daarvan onverwoesbaar.

En Trichardt, vader en seun, het in die nasionale drang na die Vryheid onvergeetlike dienste bewys. Hulle het dáardie wye bakens geplant — aan die Indiese Oseaan en aan die kuste van die Rode

See. Karel se kennis van die lande en volkstamme wat aan twee kante die Voortrekker-staat omring het, het die nasie ten goede gekom in die ontworsteling van land en volk aan die knellende kommersiële bande waarin die Engelse diplomasie gedreig het om hulle vas te klink. Hy het 'n belangrike aandeel gehad in die vestiging van die eerste vrye handelsweg na die See — 'n weg wat ternouernood ontsnap het aan die naam van sir Percy Fitzpatrick se hondjie van 'n kwart-eeu later, en weliswaar vandag nie meer is dan 'n outo-weg vir die toeris nie. Maar neffens hom lê die ysterbaan, wat 'n verdere skof was na die visioen wat Trichardt, Potgieter, Pretorius, Burgers en Kruger gesien het, die spoorbaan wat in die hoopvolle woorde van Kruger „deur die Oseaan ons nader bring aan die vrye moondhede van die Aarde." [149])

[149]) Pres. Kruger, by die opening van die Delagoabaai-spoorweg, *Volkstem*, 12 Julie 1895.

# EERSTE DAGBOEK.

(Bl. 1.[a]) Korte Onderlegging van de uitwerking en gebruik der Medicijnen, dewelke in het Weeshuis tot Halle in het Maagdenbursche te bekomen zijn.

Essentia dulcis. — De essentia dulcis is een versterkende artzenij; verhelpt en vermeerdert de levenskragten, vervrolijkt de Natuur en maaktze wakker; derhalve men dezelve met dit oogmerk in alle ziektens, zonder onderscheid als een algemeen geneesmiddel kan gebruiken; terwijl bij alle ziektens de versterkende middelen eensdeels nut- anderdeels nodig zijn, voornamentlijk zodanige die van de andere kant bij de een of andere ziekte geen nadeel kunnen verwekken; hetwelk men van deze medicijn nooit heeft te vresen.

De omschrijving van de essentia dulcis, voor wien zij dienstig is. Daarom is deze artzenij voornamentlijk dienstig voor oude lieden, en die zich kragteloos bevinden: want men heeft ondervonden, dat het dikwels herhaalde gebruik van deze Essens, diergelijke menschen gesterk en behouden heeft. Ook is ze aan degeene van groote baat, dewelke door zware ziektens zo ontkragt zijn dat ze nouwelijks: [1]).

---

a) Die handskrif bestaan uit 'n aantal blaaie „folio"-papier wat dubbel gevou is, en waarvan enkele blykbaar verskeie jare tevore beskryf werd. Hierdie „Korte Onderregting" — blykbaar uit die medisyne-trommel — vang aan op die eerste bladsy, maar is daar nie voltooi nie, kom op die tweede weer voor, en word op die derde herhaal en voortgesit so ver as dit hier gaan, tot op bl. 4. Daartussen, en soms daaroorheen: ander, nader aangeduide aantekeninge.

---

1) Die sorgvuldig oorgeskrewe „aanwijsing" eindig hier met 'n :

(Bl. 1.) *Bamboesberg, den 30 Novimber . . .* . [a]) [2]).

---

(Bl. 2.) Carolus Johannes Trigardt.[b]).
Petrus Frederijk Trigardt.
Louis Trigardt.
Jeremias Trigardt.

---

(Bl. 3.) Contrarie den regel van drien, omdat men in die regel de voorste met de middelste multipliceert, en met de achterste divideert [c]) [3]).

(Bl. 4.[d]) Schoonheid is ijdelheid, en bevalligheid is bedrog . . . [4])

---

Een wijze zoon verblijd zijne vader, maar een dwaas is zijne Moeder's droefheid. [5])

---

*a*) Behalwe hierdie aantekening bevat die eerste bladsy allerlei berekeninge in ink en potlood, 'n klein opgaaf van gereedskappe en enkele proewe in skoonskrif.

*b*) Dwarsoor die ander aantekeninge op dieselfde bladsy, in 'n meer gevormde vrouehandskrif, maar blykbaar uit dieselfde tyd: hierdie naamlys. Daarbenewens op dieselfde bladsy 'n herhaling van die „Korte Onderregting," en verskeie berekeninge van die beeste-aantal, ens.

*c*) Behalwe hierdie aantekening bevat die bladsy 'n herhaling van die „Korte Onderregting," miskien meer bepaald as oefening in skoonskrif, en enige klein berekeninge.

*d*) Hierdie bladsy is grotendeels gevul met allerlei skrifproewe, en wat daar leesbaars op voorkom is van verskillende datum: die eerste (slot van die „Korte Onderregting") is met swart ink van die gewone soort geskryf, toe die outeur miskien nog in Somerset-distrik was; die laaste aantekening met waboomink, toe hy altemit al in Zoutpansberg was.

---

[2]) Die jaartal is onleesbaar, waarskynlik egter: 1834. Bamboesberg behoort tot die Stormbergreeks in die teenswoordige Tarka-distrik.

[3]) Die aantekening staan nie in verband met enige berekening nie, maar werd blykbaar slegs as memorandum neergeskryf.

[4]) Vgl. Spr. 31 : 30.

[5]) Spr. 10 : 1.

Neemt de tugd uws vaders aan, en
veragt de liefde uwer moeder nie. [6])

---

(Bl. 5.[a]) Clat boek van L. Trigardt voor het jaar 1830, van de Maand Junij.

*Junij 6de.* C. Meyer 4 mud garst, @ 5rd per mud Rd. 20.

: C. Meyer, geleend 2 mud en 4 emmers garst.

*1831.*

*Maart 31.* C. Meyer geleend 40 speykers, groot $2\frac{1}{2}$ duim.

---

Aan een stil en stadig wesen, ken een eider met vermaak zedigheid en wijsheid lesen, o, het is een schoone zaak.

---

| | |
|---|---|
| Beeste [b]) . . . . . | 247. |
| ; . . . . . | 232. |
| Schapen in generaal . . . | 3324. |

---

(Bl. 6.[c]) *1831, Maart,* 23 de vrouw van Jan de Lange, aan kontant geleend Rd. 10.

---

*a*) Vgl. *d*) bl. 1. Met die voue van die papier is hier tereggekom wat bedoel was as eerste bladsy, en van ouer datum is as die ander aantekening op dieselfde bladsy, w.o. ook in potlood.

*b*) Hierdie memoranda is in potlood, en van latere datum as die aanhef: Clatboek, ens.

*c*) Bevat behalwe die aangehaalde verskeie oefeninge in skoonskrif.

---

[6]) Vgl. Spr. 1 : 8.

*1834,*[a]) *Novimber 7*, afgegeven voor rekening van Johannes Rinsburgh, 23½lb. tabak voor een os tegen 24 Rds.

9 lb. aan van Wijk.

(Bl. 42.[b]) Op den 19de *Febriarij* is gebooren onze dog' tertje, en dezelfde dag overleden op de plaats gen: de Plat.

*1830 den 26 Febriarij* is geboorren J. J. Trigardt, op de plaats gen: de Plat, en gedoop den 15 October in het zelfde jaar op de plaats van J. D. Nel, aan Caga, [7]) door de Eerwaarde heer Georg Morgen. [8])

*1832 den 28ste Novimber* is gebooren Anna Elisabeth Trigardt in gedoopt den *26ste Julij 1833* op de plaats van de veld ct. P. R. Erasmus aan Caga, door de Eerwaarde Heer Georg Morgen.

*1836 den 2de October*, op Sondag morgen met breken van de dag, is mijn vrouw bevallen van twee zoons waarvan de eene de zelfde dag is overleeden en de andere de andere dag. [9])

---

*a*) In potloodskrif, tot aan die laaste aantekening op hierdie bladsy. Op die volgende pagina volg die gereelde potlood-aantekeninge van die Dagboek, maar kronologies word hier eers die aantekeninge op die laaste bladsy opgeneem.

*b*) Die volgende kom voor op die laaste bladsy van hierdie boek. Die hele bladsy is blykbaar geheel van die hand van Louis Trichardt, ofskoon die eerste aantekeninge in groot, rustig-gevormde letters gevat is en die laaste met baie klein letters geskryf: die eerste miskien met 'n metaalpen, die laaste met 'n veer.

---

[7]) Caga-rivier of -berg, digby die teenswoordige dorpie Bedford.

[8]) Morgan, een van die Skotse predikante van die Ned. Geref. Kerk, wat in Januarie 1826 predikant geword het van Somerset-Oos.

[9]) Vgl. 2 Oktober 1836, Eerste Dagboek.

*1835* [10]) [a]) *den 31 Julij* van Matebies kraal [11]) getrokken 5½ uur terug tot een valij.

*Den 17de Novimber 1836.* [12])

| | |
|---|---|
| Beeste getal buiten de klijne . . | 360 |
| Schapen . . . . . | 3318 |
| Beeste bijgekomen van Mapelie . | 3 |
| Van Ramaboija . . . | 2 |

*Den 1 Aougus* is wij gereden . . . . [b]) 8½ tot aan de 2de verlies.

*Den 2* dito tot aan die buffelslaagten, 7 uur.

*Den 3 Aougus* tot de Santrivier 8 uur.

*Den 4* tot Grootriviers [13]), drif 6½ uur.

*Den 5de* tot de eerste Knopneus Kaptijn [14]), 6 uur en tien minuten.

---

*a*) Hierdie aantekening kom voor op bl. 7, is in potloodskrif gestel, soms baie onduidelik, en bevat alle aanwysinge 'dat dit in die veld geskied het.

*b*) 'n Onleesbare woord, vermoedelik die naam van 'n plek.

---

[10]) Die jaartal is 'n skryffout, dit moet 1836 wees. Dit is die verslag van 'n perdetog, soos uit die trekke blyk, tot 16 Augustus, toe hulle „tuis" was, d.w.s. by Trichardt se trek aan Doringrivier. Dié rit werd gedoen deur L. en C. Trichardt, Bronkhorst, Swanepoel en Robbertse, laasgenoemdes almal van Potgieter se mense, wat famılie had by Van Rensburg. Vgl. Bylae iii. Opgemerk moet word dat hulle hier weer „terug" ry om een of ander rede, en dat nie vermeld word wanneer hulle weer „huis-toe" koers vat nie, ofskoon dit spoedig daarna moes gewees het. Tien dae later is hulle weer by Matibee (Motiba).

[11]) Motiba, dertien myl oos van die teenswoordige Pietersburg. Met hierdie aantekening vang die kroniek van die patrollie aan.

[12]) Hierdie datum slaan na alle waarskynlikheid op die telling van die beeste — toe die Trek derhalwe reeds verskeie maande in Zoutpansberg was.

[13]) Vermoedelik die Limpopo.

[14]) „Knopneus" — só werd voorheen vry algemeen gedink — was 'n naam beperk tot Jao d' Albasini se kaffers insonderheid. Inderdaad skyn dit dus deur Trichardt gegee te wees aan die vlugteling-Sjangaans en -Magwambas, wat in die vroeë dertiger jare deur die Zoeloes uit die Portugese gebied verdryf werd, en toe reeds deurgedring was tot die omgewing van die teenswoordige Haenertsburg. Die naam is na die tatoeëermerke, wat hulle op die voorkop en neus af dra.

*den* 6 tot de IüKoerie $5\frac{1}{2}$ uur.
*den* 7 tot Paddavontijn $5\frac{3}{4}$.
*den* 8*st*. tot Olivants-bos $7\frac{1}{2}$ uur.

---

*den* 9 tot Suur bier $4\frac{1}{2}$ uur.
*den* 10*de* tot Matibee tuijn [15]) $5\frac{1}{2}$ uur.
*den* 11 tot de Surubele [16]) $6\frac{1}{2}$ uur.
*den* 12 tot Sirities [17]) tuijn, $5\frac{1}{3}$ uur.
*den* 13*de* tot aan de draaij, 6 uur.
14 tot Massouw [18]) $5\frac{1}{4}$ uur.[a])

---

*a*) Hier is die potlood-aantekening afgebreek, en volg enige bladsye, waarop proewe van skoonskrif en kleine berekeninge. Trichardt se potloodskrif is byna uitgewis. Enige bladsye verder word dieselfde aantekeninge vanaf 8 Augustus herhaal en enigsins uitgebreid verder voortgesit.

---

[15]) Hier is die patrollie dus weer in die nabyheid van dieselfde punt as op 31 Julie, *supra*.

[16]) Serubele (Duits-Engels: Serubela). Dit was vir lange tyd die stamnaam van 'n Bekoeana-stammetjie, die Banareng, wat voor Trichardt se koms in twee opgesplits is, en waarvan die een deel in die omgewing van Blauwberg onderdanig geword het aan die Bawenda, en die ander sig suidelik beweeg het. Tydens Trichardt se koms was hierdie laasgenoemde faksie onder Serubele (of Podielie, 'n seun van die ou Serubele) woonagtig êrens in die nabyheid van die huidige Nu-Agatha, op die weg tussen Haenertsburg en Leydsdorp. Hy is 'n voorsaat van Mosjudie (Moshutle) wat in 1893 verset gepleeg het teen die Republiek. Mamatolla is die teenswoordige meid-kaptein.

[17]) Serieteriete (Engels: Seritarita), 'n hoofman van die Swart Amandebelestam, wat van Zoeloe-oorsprong is, en tydens Trichardt se besoek gewoon het êrens in die Klein-Spelonke, tussen die Zindi- en die Pafurie-riviere.

[18]) Masjaoe (Engels: Machau), 'n Bawenda-stamnaam, waarvan die hoof vandag nog oos van Louis-Trichardt woon, naby Waldezia, ongeveer drie uur te perd van Louis-Trichardt af, Beaufort, Nr. 75, wat, na luid van lokale inligting, in 1836—7 ook hul woonplek was.

*Den 5de Januarij 1837* [a]) was de Beeste getal en generaal . . . . . . . . . 452
gaat af een magere siekke kouij, de sweer uijer kouij voor Doors.

---

*Den 30 October 1819* ben Petrus Frederek Trigardt geboren op den plaats van Vrans van Aardt.[b]) [19])

---

*den 8 (Augustus 1836)* tot Olivants-bos, 7½ uur; daar heb G. Bronkhors [20]) een rooij bok geschoten.[c])

*den 9* tot Suur-bier, 4½ uur; daar is de derde paard gebleven.

*den 10de* tot de Matibee tuijn. Die dag is een Hartebees geschoten.

---

*a*) Kom voor bo-aan die 11de bladsy wat, behoudens die volgende aantekening, blank is.

*b*) Dit is van 'n vreemde hand, blykbaar iemand wat moeilik met die pen omgegaan het. Kom voor op die 11e bladsy onmiddellik onder die aantekening van Trichardt van die 5e Januarie.

*c*) Dit is 'n enigsins uitvoeriger herhaling van die voorgaande dagboek-aantekeninge — waarskynlik na die 16e Augustus oorgeskryf, en toe die daelikse aantekeninge verder voortgesit, terwyl die eerste potlood-aantekening tydens die verkenning te perd afgebreek moes word toe die skrywer op bl. 8 op 'n aantal aantekeninge van ouere datum stuit. Hierdie aantekening vang aan op bl. 13 van die Eerste Dagboek, en word hiervandaan onafgebroke voortgesit tot waar die skrywer (op bl. 36) weer enige ouere aantekeninge aantref. Hier en daar is later bladsye uitgeskeur en uitgesny. Ook by die aanvang van hierdie aantekening ontbreek 'n aantal bladsye. Die skrif bly in potlood.

---

[19]) Geboortedatum van die „Pieta" van die Dagboek, die outeur se tweede oudste seun. Frans Johannes van Aardt was 'n swaer van Trichardt, getroud met 'n ouer suster, Susanna Wilhelmina. (Doopregister van Graaff-Reinet.)

[20]) Johannes Gerhardus Stephanus Bronkhorst, een van die manne van Potgieter. (Vgl. Bylae III) van wie twee broers, Sybrand en Gysbert, by Van Rensburg was.

*den 11* tot Surubele, 6½ uur.
*den 12* tot Sirities tuijn; 5 uur 20 minuten.
Heef Robperts [21]) een kameel geschooten om exspres een brief af te vaardigen aan Sijbrand, maar om 10 uur den anderen dagh was wij nouwelijks klaar.

---

*den 13* tot de draaij, 6 uur heb wij een hartebees gescho-ten en een de been af, dog niet gekregen.
*den 14* tot Massouw, 5¼ uur; daar heb ik Bap gelaten.
*Den 15de* tot de drif, 8 uur.
*de 16de* tot na huijs, 7 uur.
*de 17de* is de Kommissie [22]) vertrokken.
*de 18de* is ik stil (?) geweesd.
*de 19de* heef Carolus zijn tind [23]) gemaakt.
*de 20ste* heef hij mijn tind gelap.
*de 21ste* is wij na een ander plek gaan keijken, dog niet gevonden.[a])

---

*15 (September) Donderdag* heef wij de een kand van de huijs klaar gedekt. Is een paard vrekt, gn. Bok.

---

*a*) Hier is weer 'n blad uitgesny.

---

[21]) J. Roberts, of Robbertse, ook een van die manne van Potgieter, en 'n verwant van Sybrand Bronkhorst. Die outeur se bedoeling is nie erg duidelik nie, en die skrif is ook baie vaag. Hulle had nog nie die oortuiging erlang dat die Van Rensburg-trek uitgemoor was nie, en die bedoeling is waarskynlik dat Robbertse die kameel geskiet het om daarvoor een of meer boodskappers te huur, wat die Trek verder as hulle agterna sou gaan.

[22]) Die Kommissie nl. van genl. A. H. Potgieter, wat 24 Mei 1836 van Sandrivier (Vrystaat) vertrek het, om met Trichardt in verbinding te kom, en hom 'n maand daarna (31 skofte) in Zoutpansberg aangetref het, dus eind Junie, ruim ses weke voor hierdie aantekening. Vgl. Bronkhorst se verslag. Bylae III.

[23]) Lees: wa-tent.

16 *Vrijdag,* heef wij de lammerschapen wegebragt na de brand is een bees vrekt en een is blijven leggen. Heef wij de nagt regen gehad.

17 *Zaterdag* heef (wij) met de weer niets gedaan. Is die morgen drie beeste blijve leggen; is de ander lammer schapen weg gestuurd.

18 *Sondag* heef ik zeven beeste laat afslagten, die blijven leggen is.

19 *Maandag* is ik na Pieta gereeden, is twee beeste vrekt.

20 *dinsdag* heef wij de lammers gespeend en de ooijen weggesteurd. Is die hondertste bees gevrekt.

21 is een bees vrekt, was hondert en éen. Die dag was de elande voor ons op de vlaktes, heef Carolus een Sekoe na gegaan maar niet gekregen.

22 *Donderdag* is twee beeste vrekt. Heef Kaalkop [24]) beloof Poemlana [25]) te breng.

23 *Vrijdag* is Pieta hier te huijs gewees; is drie beeste vrekt.

24 *Saturdag* heef Pieta een eland geschooten is een kalf vrekt.

25 *Sondag* is Gustaf hier gewees; is een bees vrekt.

26 *Maandag* is Carolus aan de sloot gegaan; is een bees vrekt, en een paard gen. Souytman.

27 *dinsdag* is Gustaf te paard gekomen; heef Carolus de tweede dag aan de voor gewerkt. [26]) Is twee beeste vrekt.

---

[24]) 'n Bawenda-hoofman, oom van Rasethau, wat gewoon het ongeveer waar Schoemansdal later aangelê werd en onderhorig was aan Rasethau.

[25]) 'n Beeswagter van Trichardt wat met sy intrek siek geword en agtergelaat werd.

[26]) D.d. 21 Augustus was hulle aan uitsien na 'n nuwe staanplek. Hulle het toe gestaan (verklaring C. Trichardt) naby die stad van Ramabooya, oos van die teenswoordige Louis-Trichardt. Na die vertrek van Pretorius c.s., is hulle toe na die Brakspruit, waar die teenswoordige spoorwegstasie staan, en die watervoor wat Karel uitgehaal het, was in die rivier, tussen hul staanplek en die berg.

28 *Woensdag* heef Carolus weer aan de voor gewerkt. Is Pieta gekomen, is wij gereeden om te schieten. Heef Pieta een wilde bees geschooten. Is een bees vrekt.

29 *Donderdag 1836* [27]) heef Pieta en Carolus den 3de dag aan de voor gewerkt. Is een bees vrekt.

Heef de Kaffers van Kaalkop gezegt dat Poemlana nog daar is.

30 *Vrijdag* heef Carolus aan de voor gewerkt.

*1ste October Saterdag*, heef Carolus ook aan de voor gewerk. Is Poemlana te huijs gebragt door Kaalkop.

*2de Sondag* is mijn vrouw bevallen van twee zoons, waarvan de jongste maar omtrind 3 of vier uur ouijd is geworden.

Den 2de nagt is Mafier weggeloopen. Heef Doors een renoster geschooten.

*3de* is de andere (kind) ook overleden, om 4 uur na middag.

*4de* heef ik 59 schapen na Pieta gesteurd. Was Rabouw die nagt weggeloopen. Heef wij de overleeden begraven op dinsdag.

---

*October 1836.*

*5de Woensdag.* Die dag is een bees blijven leggen. Die dag te vooren is twee vaderlantsche [28]) rammen weg geraak; de anderen dag is wij gaan soeken, heb wij een gevonden die doot was, en de andere is weer onder de trop geloopen.

---

[27]) Bokant die 17e bladsy, waarop die volgende aantekeninge voorkom, staan hierdie jaartal, wat ons gissing bevestig: vgl. aantekening 4 op bl. 5.

[28]) Mofskape wat Trichardt uit die Kaapkolonie meegebring het.

Die dag heef Rammaboija [29]) zijn vrouw, die bij Kaalkop woond, beloof, Doors zijn koorn en mielies ook anderen goederen weerom te laate geven.

*6de Donderdag* heef wij aan de voor gewerk. Is een bees vrekt.

*7de Vrijdag* heeft Carolus ook aan de voor gewerkt. Is twee beeste en twee osse vrekt.

*8st. Saterdag* is wij gaan schieten dog niets geschooten.

Is Rossetoe [30]) gekomen heef twee honde (?) gebragt. Ook is Adonis die dag gegaan met die kaffer om zijn beeste en goed te haalen.

Siliewiele zegt dat Rammabooija twe tien beeste en vier tien bokken, zes schapen van de Capitijn Surubele genomen heef, om dat hij aan hem geschil bringen wil; en zegt dat hij het nooijt gedaan heef.

---

*9de Sondag* heeft wij niets gedaan.

*10de Maandag* heef wij te voed gaan schieten, heef wij een renoster geschooten en een wildebees de been af dog niet gekregen. Ook heef de Cro(ko)dil een kalf en een hond gevangen, en die teef heef bij Calas een rietbok gevangen; die heef Kalas en de veld laate liggen de vel voor hem afgeslagt.

---

[29]) 'n Bawenda-hoofman, broer van Rasethau, wat volgens meedeling van eerww. Westphal en Endemann, gewoon het oos van die teenswoordige Louis-Trichardt, by Lorhola, die spitskoppies bokant Elim-sendingstasie. Hy werd kort na hierdie gebeure in 'n geveg deur Rasethau verslaan en om die lewe gebring.

[30]) Eintlik: Ra-se-Thau, of Rasethau: van wie die vader 'n leeu is; 'n ouer broer van Ramabooya en Ramapoelana, seuns van Ravéle. Rasethau het eers gewoon op die vlakte, tussen Masjaba en die Rietvlei, by 'n paar koppies (hoekbaken van Nooitgedacht, Ledig en Sentimoela se lokasie) en later, tydens hierdie gebeure, kort bokant die teenswoordige Louis-Trichardt, in 'n bosrandjie (Stevens). Sien verder: Inleiding.

*11 Dinsdag* heef wij de renoster gehaald met de wagen.

Is Rossetoe weer na zijn plaats gegaan en zijn volk zouw helpen om de dam te maaken, maar zijn dezelfde dag alle vertrokken.

Ook heeft Pieta 189 lammers gespeend en gesturd.

*12 Woensdag* is Pieta hier geweest, is een bees bij hem blijve leggen. Heef Carolus de sweepen gesneeden.

*13 Donderdag* heef Carolus de dam gemaakt. Is een bees bij Pieta vrekt.

*14 Vrijdag* heeft wij weer aan de dam gewerkt, maar is de dam weggedreeven.

*15. Saterdag* is Pieta hier gewees.

---

*16 Sondag* is Pieta agter een wolf gewees, en, onder een klomp elanden geraakt, heef hij een geschooten. Heef Rossetoe de Koeskop gesteurd, en een tand heef de ander kleijn (?) kaffers gebragt.

*17 Maandag* heb Pieta twee elande gebragt, heef hij en Carolus geschooten.

*18 dinsdag* is Rossetoe zijn Kaffers weg gegaan met de andere.

Heef wij Kaalkop laate roepen. is Ponkoeja gekomen met twee Kaffers.

Die nagt is het aan regenen gegaan.

*19de Woensdag* heb Carolus aan de peijpe gewerkt.

*20st. donderdag* heeft Carolus de buffels in de bergh gekregen. Is van de jonge lammers een wijnig van de trop geraakt. Is Kaalkop hier gewees.

*21st. Vrijdag* is Pieta hier gewees; had de leeuw een bees doot gebeeten, en twee was vrekt.

22 *Saterdag* is Carolus aan de draijen gegaan [31]) heb ik een wilde bees gekwets.

23 *Sondag* is de Kaffers met de kierie vertrokken na Massouw. [32])

24 *Maandag* heeft Carolus aan de laaije [33]) gegaan; is Adonis tehuijs gekomen met de kaffers, heef zij beeste gebragt en Maleetie heef mijn een olivants tand gestuurd.

Adonis bragt tot andwoord dat de Kaffers zegt, dat hij de Boesmans zijn volk is, en dat hij de beeste van de Kaffers niet geven ken.

. . . . [a]) is wat maak hij met die beeste.[34])

---

25 *Dinsdag* heef Carolus ook aan de laaij gewerkt. Is de water afgekomen heef de lammers en de beeste over de rivier gebleven.

26*st*. *Woensdag*. heef Carolus weer aan de geweer gewerkt. Is Pieta hier gewees met Danster; is een bees vrekt. Had de wolf een schaap uit de kraal en hij had een hond voor de stel. Is 3 speen lammers uitgebleven, had de jakhals een gevangen.

---

*a*) Die potloodskrif is hier heeltemal onleesbaar geword; vier of vyf woorde ontbreek.

---

[31]) Draaie van klippype naamlik. As aan die steen die gewenste fatsoen gegee is met saag en mes, word dit op die draaibank verder bewerktuig. Aanwesigheid van die betreffende steen, „seepsteen," werd deur die uitgewer gekonstateer in die voorgebergte oos van Louis-Trichardt.

[32]) Trichardt was blykbaar in die gewoonte — het altans met Masjaoe so afgespreek — om boodskappers van hom 'n aan dié stamhoof bekende kierie mee te gee as waarteken. Ander Voortrekkerleiers, soos genl. Potgieter, het dieselfde gedoen met Mzilagazi (in die Staatsmuseum te sien). Pretorius het van 'n doek gebruik gemaak.

[33]) Geweer-laaie.

[34]) Vgl. 8 Oktober.

27 *Donderdag* is Pieta hier gewees, is weer een partij lammers agter gebleven mankeerd die avond 35 beeste.[35])

28*st. Vrijdag* is (?) gegaan om 4 paarde te haalen.

29 *Zaterdag* is wij gereden om [a]) te jagten, heb wij twee stukken wild geschooten: een Eland en een Cameel.

30 *Sondag* is Pieta verjaard, heb wij de Cameel laate haalen. Is een paard vrekt. Ook heb ik hem (Pieta) een brief geschreven, dat de vee den 31 na huis moes komen. Ook is Renosterarm die avond gekomen.

31 *Maandag* is Pieta niet gekomen; met de onweer kon ik de wagen niet vroeg genoeg stuuren, heb ik de Kaffers takke laate kappen voor vlijs.

1*ste Dinsdag Novimber* is Pieta met de vee na huis gekomen; is een bees vrekt. Ook is Kaalkop [b]).

---

17*de donderdag* ben wij vertrokken naar de Brakspruit. [36])

18 *Vrijdag* is wij na de vee in de veld gereden, krijg wij een leuw, dog niet geschooten. Die nagt is een paard vrekt.

19*de Saterdag* omtrind 9 uur kwam Rammaboija zijn broeder; hij zouw voor Carolus vier jonge osse ter ruijl bringen; brag hij één jarige kalf en vraagt aan Carolus een slag schaap. Zei ik, dat hij de kalf maar slagten moes. Zij

---

*a*) Tot hier was die aantekeninge in potlood geskryf waarvan reeds veel uitgewis en onleesbaar geword is. Die aantekeninge van 29, 30 en 31 Oktober en 1 November is gedeeltelik met ink oorgetrek. Verder is die aantekeninge nou met ink geskryf. Sien Inleiding.

*b*) Hier is weer een of meer bladsye uitgesny. Die volgende aantekening begin met 17 November.

---

[35]) Pieta staan met die vee omtrent 'n uur te perd van die waens af, in die rantjies suidoos van die staanplek.

[36]) In die nabyheid van die teenswoordige spoorwegstasie geleë.

onder malkander zei, dat de zon warm word, dat zij naar huis gaan wouw. Ik zei dat zij maar gaan kon, is zij vertrokken.

Omtrind een kwart uur daar naa kwam Moekapanee met een olivant tand, om tuijn te maken; en Mapilie [37]) steurd een olivants tand en drie beeste aan de regenmaker.

20 *Sondag*. Kwam Rammabooija zijn broer met een jonge os en vier jaar voor Carolus.

21 *Maandag* is ik en Pieta na de vee gereden, heb ik een Kwagga geschooten en Doors een renoster gekwets. Is twee paarde vrekt.

22 *Dinsdag* heeft wij de paarde soetmelk ingegeven, is een paard vrekt en drie was siek.

23 *Woensdag* heb wij drie jonge osse ingespannen, daarvan een met de juk laate loopen, die niet trekken wouw. Is Rossetoe hier gekomen met 30 volk van hem om ons te besoeken, met meel en koorn om velle te ruijlen, heef wij agt vellen verruijld.

24 *Donderdag* heef ouwe Hannis twee jonge osse in gespannen en Pieta 4, met de twee eerste. Namiddag zag Rossetoe een renoster loopen, ging ik en Carolus en Doors met een Kaffer, heef ik hem geschooten en Doors gaf hem ook een schoot.

25ste *Vrijdag* heb ik gesteurd om het te halen.

26st. *Zaterdag* heef Pieta de dekgoed gehaald en de scherm [38]) gedekt.

---

[37]) Dieselfde stamhoofde van die Swart Amandebele, wat later by Makapaanspoort in die buurt gewoon het, en destyds nie ver van die teenswoordige Haenertsburg af nie. Vgl. *Baanbrekers* van die uitgewer.

[38]) In die Inleiding word een en ander bygebring oor die huisbou van die Voortrekkers.

*27st. Sondag* heef Pieta de vellen over de scherm getrokken, is ik gereden om een eland te schieten dog niet gekregen. Sondag nagt is een paard van Carolus vrekt.

*28st. Maandag* heef Carolus houijd gaan haalen voor zijn en Doors zijn scherm. Is twee paarde vrekt.[a])

---

## DECIMBER 1836.

*5de Maandag* Kwam de Rooij Kaffer Captijn [39]) die Rossetoe heef laate roepen met omtrind honderd man.

*6de Dinsdag* ben wij na die Kraal gegaan, ik met Doors, en Rossetoe met zijn Comando. Hij is daar gebleven; wij vond daar niets dat leef als honden en hoenders.

*7de Woensdag* ben wij getrokken tot onse osse kraal; is een paarde vul vrekt.

*8 Donderdag* ben wij getrokken tot de Captijns Kraal.

*9 Vrijdag* was het zuijt ooste weer. Heb Rossetoe zijn vrouwe laat haalen, heef hij na Massouw gesteurd en na de Captijn die op de regter hand van Massouw woond. [40]). Ook heeft de Rooij kaffers Captijn [41]) hare vrouwens laat halen om hier bij Rossetoe te blijven tot dat vrede is. Die dag is een os blijve leggen.

---

*a*) Hier is weer 'n blad uitgeskeur. Die volgende aantekening begin op die 27e bladsy met 5 Desember.

---

[39]) „Rooikaffer" is die benaming wat ook later algemeen gegee werd aan 'n stam van Basoeto-oorsprong, op die vlakte, Masjaba, weens hul gewoonte om hul gesig en hare met 'n rooierige aarde te smeer.

[40]) Waarskynlik Lebola, van die Ntapalala-stam, ook van Basoeto-oorsprong, wat gewoon het ongeveer waar tans die Elim-hospitaal staan.

[41]) Masjaba. Vgl. Aantekening by 5 Desember, *supra*.

*10de Saterdag* heb Pieta 3 honden doot geslagen om voor de wolf te stel.

*11de Sondag* is hier een donder buij regen doorgetrokken. Kwam de Rooije kaffers zeggen, dat Maletie [42]) een Kraal van haar volk geplundert heef en een partij mijden wegevoerd. Nog voegde zij erbij, dat Maletie kwaat is om dat Rammaboija doot is [43]) omdat (dat) zijn vlug plek is als de Blootkaffers of Selecaats komd, om oorlog te voeren [44])

---

*12de Maandag* is Pieta en Carolus na de revier gereden. Die nagt heef wij een donder (bui) regen gehad.

*13de Dinsdag* heef Carolus zij Scherm afgetekend en de gate laate graven en dekgoed laate snijden. Is ik en Pieta na de rivier gereden om de Kouij uit de modder te haalen.

Die nagt is Massouw zijn Kaffers en van zijn moeder de Blouw bergh en nog twee ander Kralen gekomen om vrede, met de bootschap, dat Silippe en een oom van Rossetoe en R. B. (Rammabooij?) vegten wil om de goed van Rammabooija. Nog bragt zij de klijn Bossemans mijd van Jan Pretorius mee.[45])

---

[42]) Malietsie. Dit is vandag 'n aansienlike Mosoeto-stam in die nabyheid van Pietersburg (Malietsiesland). Waarskynlik is, dat die stam of altans 'n deel daarvan, destyds woonagtig was aan die Thabina, (Tlabine), waar nou nog 'n oorblyfsel woon.

[43]) Vgl. aantekening 1, bl. 13. Die 19e November (sien aldaar) was Ramabooya nog by Trichardt. Die ontbrekende gedeeltes van die dagboek sal derhalwe die verhaal bevat het van die wyse waarop hy (waarskynlik deur Rasethau) om die lewe gebring werd.

[44]) Die Matabele van Mzilagazi.

[45]) Die Boesmanmeidjie naamlik wat Anna Scheepers heimelik afgestuur het uit die Laeveld om hulp te vra vir hul trek. Vgl. Inleiding en verklaring C. Trichardt; Staatsargief, R 95/94.

*14 Woensdag* heef Rossetoe gesteurd om zijn Comando te laate kommen. Heef ik houijt laate kappen voor mijn Scherm.

*15de Donderdag* heb Pieta de scherm gemaakt, is Carolus zijn geplijsterd. Ook heeft de Kaffers een vrede os gebragt op de regter hand van Massouw vandaan. Die dag ben de Rooij Kaffers Komando gekomen.

*16de Vrijdag* heef Pieta de vellen over de scherm getrokken.

---

*17de Saterdag* heef Pieta die Kalvers stokken deur de neusen gestooken en zijn Katel in de Scherm opgezit en gemat.

Willem en Gert is op de Jagt gaan, heb een tijger bos kat gevangen.

*18de Sondag* ben wij met Rossetoe uitgetrokken na de Kraal die met Rammaboye zijn vee en goed gevlugt was.

*19de Maandag* omtrind 10 uur kwam wij bij de Kraal ontmoete wij Massouw en van de Blouw berg; ook die van Rossetoe zijn moeder. Vraag Rossetoe of zij de vee van zijn broer, die doot is, afgeven wil. Zij beantwoorde dat met stil swijgen. Daar op begon wij de strijd.[46]) Die van Massouw en zijn moeder ging die bos in, en (na) omtrind twee uur daar gevogten te hebben kwam zij uit met de vee, — 190 beeste in getal, en een wijnig schapen en bokken. Drie van de vijand was gesneuveld: twee door Massouw zijn volk en een door een Koegel.

---

[46]) Die stryd naamlik om die vee van Rasethau se broer, wat deur ander Kaffers hulle toegeëien was, en waarin Trichardt met 'n paar van sy manne hulle geskaar het aan die kant van Rasethau.

Toen dat passeerd was ben ik met Pieta en Carolus na huis gereden en Rossetoe gaf ons tien man mede om de Pat te wijsen; wij kwam omtrind midernagt te huis, en Rossetoe zouw de andere dag komen met de vee.

De Comando was omtrind 10 of 12 hondert man sterk. De geveg geschied op de volgende manier: Zij gaan de vijhand in gemoed met vluiten en praaten en schrijen en springen. Dat alle gaar geef een groot gerugt. Wij was tegen de Kraal aan gerukt daar zij de eerste uit kwam, verdeelde wij de volk: die van Massouw ging op de regter-hand om in de Bos in; die van Blouwberg ging aan de linker-hand om. Toen de Massouws omtrind in de bos was, was de gerug zoo erg dat ik ze wou tot hulp gaan; ik dagt dat de leste man van weerszijden doot zoude blijven, maar toen ik aan rijden ging zei de Captijns zoon, die de Comando had, dat ik maar daar moes blijven. Ik was onverduldig dat wij verliesen zouw. Toen kwam de Captijn van Rossetoes moeder haar Kaffers, en zei dat de volk de kraal al in is, en dat ik niet meer schieten moet. Daarop ging hij weer voord.

Die gevegt geef groot gerugt maar wijnig wol. Inplaats dat (zoals) ik dag dat van weerszijde geen man zoude over-blijven, wat mijn niet scheelen kon, was er twee gesneuveld door die van Massouws en ik en Pieta schoot eider een.

Die Rooij Kaffers zouw bij ons de bos ingaan, maar wij kon hulluij niet in krijgen als toen die beeste uit kwam nam zij van de voorste beeste een partij, dat zij ook de naam wou hebben dat zij beeste genomen had. Maar Sostekoele, die Captijns zoon, nam het weer met geweld van haar.

*20st. Dinsdag* heb Mapelie aan mijn de bul kalf gesteurd en aan Doors een Kouij tand, Rossetoe is niet gekomen.

*21st. Woensdag* is de Kalvers gemerkt.

*22 Donderdag* is Rossetoe met zijn Comando gekomen, en bragt van 190 beeste hondert en een. Rossetoe nam voor zijn aandeel drie en dertig, de Rooij Kaffers Captijns eider drie, en toen de ander Kaffers afbetaald was blijf er voor onse aandeel agt en veertig, waarvan Doors vijf, en Gabriël twee, Pieta vier, oude Hans twee, Willem twee, Danster één (kregen). Met de ander kon wij met Carel niet over een komen.

De kapitein van de (?) naaste Kraal en (Rasetoe ?) zijn moeder heb die dag eider een bees gebrag.

De 22ste den avond steurd Carel die beeste die Rammaboya en Selippi hem gegeven had, aan Rossetoe; heb ik het laaten terug haalen.

Rammaboelana.[47])

---

*23ste vrijdag* had wij die morgen Zuit ooste weer. Ook is de Rooij kaffers die dag na huis gegaan.

*24ste Saterdag* was het donkerweer, was Carel aan oppakken om uit te trekken. Heef de Blouwberg zijn Kaffers vijf beeste gebragt, Rossetoe heef twee, Doors een en ik een.

*25ste Zondag* was het mis[48]) de morgen. De avond is Massouw gekomen heb een os voor Rossetoe gebragt, voor slagten; heb Rossetoe die aan Carolus gegeven. Is die

---

[47]) Hierdie naam staan onderaan die bladsy alleen asof dit net 'n memorandum moes wees. Ramapoelana was 'n broer van Rasethau en Ramabooya. Maar dit is ook 'n stamnaam van die Bawenda, vandaar dat die streek nog Ra-Ramapoelana genoem word. Rasethau se seun, die voorganger van Magato, het ook so geheet.

[48]) Mistige weer.

Kaffers met de Kierie gekomen met een tand en twee stukken goed voor Carolus.

*26st Maandag* morgen heb ik aan Massouw een bees gegeven om te slagten van de beeste die wij gekregen heb. Die nagt heef de leuw twee bokken dootgebeten en de wolf een.

*27ste Dinsdag* morgen was het troewel weer. Namiddag ben ik en Pieta na de vee gereden.

*28st woensdag* morgen had de leeuw die nagt een kouij gevang dog niet doot gebeeten; voor een schot die Doors deet, nam hij de vlugd.

---

*29ste Donderdag.* Woensdag nagt heb de leuw een bees doot gebeten, heb Carolus voor hom gestel. Heef hij een bok doot gebeeten en bij te stel is hij niet gewees. Een os heb hij met de nagel gekrapt. Donderdag heeft Pieta twee Jonge osse in gespannen.

*30ste vrijdag* heb Pieta zijn rieme opgehangen heb Seritie hier geweest, was daar bij Rossetoe een bok of 7 agt, heb ik twee van genomen en een heef Massouw mijn weer afgebedelt.

*31ste Saterdag* de Vrijdag nag heb wij regen gehad. Die avond was een paard siek aan de paarde siekte; de morgen was die paard doot.

Leviticus 27 : 25. Een gera houijd 60 gersten koornkens, of aaren, bedragen de 20ste deel van een halve rixrs [49]).

---

[49]) 'n Gedeelte van die bladsy waarop die aantekening van die 31e besluit werd was blank, en daarop kom hierdie aantekening voor. Dis nie uit te maak of dit van 'n ouer datum is nie. 'n Gera is 'n Hebreeuse munt van 'n twintigste sikkel, dus dieselfde deel van amper 2 i.p.v. 'n halwe riksdaalder.

# JANNUARIJ 1837.

*1ste Sondag* heb ik elf speen kalver na Rossetoe gesteurd om ze te speenen, hij beloof het op te laate passen. Den Vrijdag heb ik nog een speen kalf na Rossetoe gesteurd.

*2de Maandag* heef Pieta twee jonge osse uitgejaagt en twee die eenmaal in was.

Omtrind 9 uur kwam de beeste wagter aan loopen dat bij de beeste een leeuw was. Is Doors en Gabriël met omtrind 60 Kaffers daar op afgegaan, en ik kwam ook bij met ouwe Hannis en zij zoon Willem. Heef wij hem geschooten.

*3de Dinsdag* morgen is Doortje en Vijtje vertrokken. Heb Carolus kaffers en Gert nagesteurd. Gert kwam namiddag maar had niets gevonden en die Kaffers die na de Santrivier was kwam ook, had ook niets.

Dinsdag avond omtrind 8 (of) 9 uur is Carolus zijn vrouw bevallen van een vrisse dogter.

*4de Woensdag* had wij donker weer; de voormiddag (en) namiddag is ik en Pieta na de vee gereden.

---

*5de Donderdag* had wij na gissing nuwe maan.

Woensdag nagt is een Klomp beeste weg streeken, heb de wolf een Kouij de staard af en de bils weg gerukt. Heb wij de beeste geteld, was de getal en generaal . . 452 Juis zooveel als daar weesen moet. Die middag was een paard siek en de nagt was hij doot, en de wolf had hem opgevreten.

*6de Vrijdag* morgen was de lug met mis betrokken.

*7de. Saterdag* had wij mooije dag, die avond sterke noord ooste wind.

van 'n verklaring van een van die oorlewendes van die Trichardt-trek in Natal: [19])

Noordoos van Zoutpansberg is 'n diep kloof, waardeur waarskynlik in die outyd die Limpopo sy baan gebreek het na die laaglande toe. Van Rensburg is deur hierdie kloof, en Trichardt het hom later deur dieselfde kloof nagery. Agter die gebergtes het laasgenoemde by die inboorlinge 'n spieël en 'n verkyker aangetref, wat hy as die eiendom van Van Rensburg herken het. By navraag verneem hy dat hulle dit van naturelle aan die anderkant van die Limpopo gekry het. Ook het hy daar iets verneem van blankes wat deur die Limpopo getrek het, en aan die anderkant deur inboorlinge omsingel en vermoor werd.

Trichardt was hier uit die land van die goedmoedige Betsjoeanas in dié van moordlustige Kafferstamme beland. Die stam aan die anderkant van die Limpopo heet die Mathleka, 'n groot volk, later bekend as die Knopneuse, omdat hulle in die gewoonte was om die neushuid oop te splits, waardeur die neus van 'n ry nerfknoppe voorsien werd.

Trichardt laat sy patrollie hier halt maak, en sael die enigste perd op wat hy nog oor had van die tsetsevlieë, terwyl twee man op pakosse hom volg; na twee dagreise bereik hy die hoofman van die Mathleka, wat hulle baie vriendelik ontvang en meedeel dat Van Rensburg by hulle verby is.

Toe een van die Boere die volgende môre vroeg opstaan was hy verbaas om die hele omgewing vol inboorlinge te sien, en die man wat die naturelletaal verstaan het, hoor die kaptein sê, „ons moet hierdie drie man ook doodslaan, anders gaan hulle nog meer ander aanhaal om hulle te wreek." Hy het dit dadelik aan Trichardt meegedeel, en toe die kaptein hulle vra of hulle verder wou gaan of daar omkeer, terwyl hulle Van Rensburg tog nie meer sou inhaal nie, het Trichadt geantwoord: „Ja, ons moet hom opsoek, maar nie vandag nie. Ons wil nou eers teruggaan om ons waens en vee aan te haal, dan laat ons dit hier by jou staan en gaan verder soek."

„Wanneer sal julle hier wees?" vra die Mathleka-kaptein.

„Oormôre," was Trichardt se antwoord.

---

[19]) *Berliner Missionsberichte*, Nr. 13, 1859.

Die kloeke Boereleier had die begerige Kaffer uitoorlê, ontvang geredelik padwysers, maar . . . . al wat teruggekom het was Trichardt! So snel moontlik het hy in Zoutpansberg teruggekeer, en homself en sy mense die lot van die Van Rensburgs bespaar.

Deur middel van die Magwamba-smouse uit Delagoabaai het Trichardt 'n brief gerig aan die Portugese kommandant, wat egter geen mens aldaar kon lees nie, aangesien dit in Hollands gestel was.[20]) Op voorslag van die Magwamba het die kommandant egter twee van sy inboorlingsoldate saam teruggestuur, om Trichardt die weg na Delagoabaai te wys, en die mense was baie bly toe dié by hom aankom. Hulle het getrek, maar die tsetse en die koors het hulle swaar verliese toegebring. Trichardt het al ras bemerk dat hy en sy mense in Delagoabaai nie kon bly nie, en het met 'n naturel na Natal geskryf dat sy landgenote hulle met 'n skip moes laat haal. Die brief werd deur die Kaffer besorg, maar dit het 'n jaar geduur voordat 'n skip gestuur kon word, en toe die *Mazeppa* Delagoabaai eindelik bereik, was daar van die ganse Trichardt-trek nog net 22 vroue en kinders oorgebly, 'n kommerlike res wat toe na Natal geneem werd.

Ek neem aan as vasstaande, sê eerw. Hoffmann, dat die Van Rensburgers van die Zoutpan af na Sakana getrek het, en dat hulle daar, d.w.s. aan die Limpopo, vermoor werd. Verder, dat Sakana drie uur te perd van die samevloeiing van die Vimpoy (Vembe, Limpopo- of Krokodilrivier) met die Olifantsrivier, gewoon het, en dat Van Rensburg op die regteroewer van die Limpopo vermoor werd.

*Surabele* (8 Oktober 1836) sal gewees het Serurubela, vader van Podile, destyds 'n aansienlike hoofman, voorvader van die latere Mashuti (Mashutte), wat hom ongeveer 1893 teen die Republiek verhef het, en ten onder gebring werd. Hy het gewoon in die omgewing van die teenswoordige Nuwe Agatha, tussen Haenertsburg en Leydsdorp.

*Maleti.* — Dit is die naam van 'n vandag nog bekende oorres van die Thabina- (Tlabine) lokasie.

*Massouw.* — Mashao was 'n hoofman in die Spelonke. Suid van die Switserse sendingstasie Valdezia en Mashaokop, het hy gewoon.

[20]) Dagboek, 7 Maart en 10 April 1837.

*Matebee* (10 Augustus '36). — Hierdie naam mag beteken sowel Matebeling (by die Matebele) of Mathibe (Mathiba), 'n Basoeto-kaptein enige myle noord van die huidige Pietersburg.

Trichardt moet by Mashao verby getrek het die Spelonke in na die Limpopo, waar hy, drie uur te perd van die samevloeiing met die Olifantsrivier, op die Van Rensburg-tragedie afgekom het. Hoe is hy terug? Volgens die sendingberigte: na die Zoutpan, en dit skyn bevestig te word deur die volgende name:

*Sepiela* (19 Maart '37). — Dit kan die naam gewees het van 'n toenmalige kaptein Sekela, suidoos van Thabina na die Olifantsrivier.

*Masappa* (25 Augustus '37). — Mashapa was destyds 'n klein kaptein wat uit die Spelonke na die huidige Tẓanien getrek, en op die regteroewer van die Groot-Letaba, enige myle noordoos van Nuwe Agatha, gewoon het.

*Poort van Pasela.* — Pathela, Mapathlela, Mpathlele, is die naam van 'n tans nog bekende Basoeto-kaptein — na alle waarskynlikheid word hier Chueniespoort bedoel.

*Baloelarivier* — Lepaloela, Lepelle, Olifantsrivier.

*Seḳwatie* is die naam van 'n groot Basoeto-kaptein, wat gewoon het op die berg Psiring of Piring, by die teenswoordige Duitse sendingstasie Arcona. Sodra Trichardt deur die Poort van Pasela en oor die Baloela was, het hy hom bevind in die land van Sekwatie.

*Selippe.* — Selepe was destyds 'n beduidende kaptein noord van die Olifantsrivier.

*Soeḳororo.* — Sekororo is 'n tans nog beduidende kaptein binne die lokasie van dieselfde naam.

*Maḳoetsierivier.* — Dit is 'n sytak wat links in die Baloela val.

*Maetzirivier.* — Waarskynlik Trichardt se Mageetsi, 'n systroom wat links in die Makoetsi val.

*Sluwhoe.* — Onder aan Olifantsrivier was die land van Subye, vroeër 'n aansienlike kaptein. Hy het gewoon ongeveer waar tans Mabin se lokasie op die kaart aangeteken is.

Eerw. Gotthard Westphal, van Louis-Trichardt, het my die volgende meegedeel:

. . *Rammabooy.* — Lees: Ramaobooya, seun van Ravele, die seun van Toho-ea-'ndhau, die groot Wenda-koning. Hy het gewoon te Lorhola, die spits koppie bokant Elim.

*Rossitoe.* — Lees: Rasethau, broer van bogemelde, en destyds regerende kaptein van die Bawenda by Louis-Trichardt.

*Malonka.* — Ek vermoed dat dit 'n verwisseling sal wees van Mathonja, dieselfde as Magwamba, die Knopneuse.

*Urensaane.* — As ek dit wel het dan is dit die toenmalige Zoeloe-kaptein wat van Tsjaka gevlug en in die Leydsdorp-distrik 'n eie koninkryk gestig het, van wie Manukosi die opvolger was.

Van naturelle verneem ek die oorlewering dat Van Rensburg en die syne vermoor werd deur Zoeloes wat juis op die trek was, en dat die Knopneuse medepligtig was aan die moord.

Eerw. P. E. Schwellnus, van Arcona (Sekwatie se ou stat), het die volgende informasie verskaf:

Ou inboorlinge herinner hulle nog die koms van die eerste witman, „Lewisie" of „Lebese" (Louis), in die dae toe Sekwatie nog 'n jongeling was. Die eerste witmense wat hulle gesien het, het onder „Lewisie" hier verbygetrek. Sekwatie en sy jong manne het hulle gaan sien, toe hulle uit die suide deur Elandsrivier en oor die vlakte (Bokgatla), tussen Olifantsrivier en die Waterberge, Nylrivier, trek; en die inboorlinge het hulle verwonder oor die „huise" (waens) deur osse voortgetrek, oor die knallende swepe en die „bruine zebras" waarop die witmense ry, en ook oor die wyse waarop hulle die wild op 'n afstand kon „doodblaas." Die ou manne van die dae het gemeen dat die geeste van hul voorvaders weer kom, en dat Tulare, hul groot kaptein van weleer, hom aan die volk sou vertoon.

Die witmense het onder „Lewisie" Strydpoort deurgetrek. Een van die ou Kaffers het as kind aan die hand van sy moeder die waspore van die trek gesien. In Bokgatla (Zoutpansberg) is die witmense in twee leërs uitmekaar; Lewisie het teruggekom, maar die ander is weg, en het, nadat hul kruit opgeraak, hul gewere onbruikbaar geword het en hul klere verskeurd was, net soos die Kaffers geword.[21]) Lewisie het naderhand uit die Noorde weer teruggekeer, deur die Poort van Pasela (21 September 1837) na Olifantsrivier. Sy waens het hier in Sekwatie se land by die berg Malape (tussen

---

[21]) Ek het nog nie één van die ou naturelle ontmoet nie wat erken dat die Van Rensburgers deur naturelle vermoor werd. Onlangs nog het die bejaarde teenswoordige Pafouri-hoofman my dieselfde verklaring gegee as bostaande.

Koringkoppiesloop en Veeplaas) gestaan, en Lewisie het seekoeie geskiet in die Olifantsrivier.[22]) Daarna is hy langs Olifantsrivier af, en ons het hom nie weer gesien nie.

*Baloela* is die Matabele-naam vir die Olifantsrivier.

*Baloelaspoort* is na alle waarskynlikheid die tans as Olifantsriviers-poort (plaas Olifantsrivier, Nr. 675) bekende plek, waar die rivier hom 'n weg baan tussen hoë berge deur.

*Moekopanee* (19 November '36) is na alle waarskynlikheid die bekende Makapaan (Mankopane) by Potgietersrust.

*Sakana* (2 Maart '37) is hier (by Sekwatie) ook bekend as Chakana, 'n tydgenoot van Sekwatie, kaptein van die Knopneuse in Zoutpans-berg, en 'n man van Swasie-afkoms.

*Poort van Pasela* (21 September '37) is Mpathlela, later as Chuniespoort bekend. „Lewisie" het daardeur gekom toe hy uit die Noorde teruggekeer het.

*Garamanie* (16 Oktober en 17 November '37) moet Legarimane (Legadimane) wees, 'n groot kaptein van Magakala, wat toe die land aan Olifantsrivier bewoon het.

*Soekororo* (13 Februarie '38) is die naam van 'n Sjangaan-kaptein, Sokororo (ook Baroka) aan Olifantsrivier. Die name in die Dag-boek na 10 Januarie '38 wys daarop dat Trichardt toe onder die Sjangani-sprekende stamme, oos van Drakensberg, hom bevind het.

Eerw. G. Schwellnus, van Lydenburg, 'n erkende Bantoloog, het my van die navolgende besonderhede voorsien:

Die eerste inboorlingname in die Dagboek is Matabele, wat wes van die teenswoordige spoorbaan Pretoria—Pietersburg, gewoon het: Makoepanee, Moekopanee (Makapaanspoort), Mapela (Mapilie), Asipe (waarskynlik Masipe) en Rasipe: Ramasipe.

*Sakana* (Sakkana) is Seakana, soos die Bapedie hom genoem het, 'n Sjangaan-hoofman aan die Limpopo. Knopneustaal: Hlakana.

*Poort van Pasela,* die eerste oordnaam op die lys, moet wees: Mpathela, die teenswoordige Chuniespoort.

*Poort van Sekwatie* — Strydpoort.

*Baloela* is die Zoeloenaam vir die Olifantsrivier; uBalula, het hulle gesê, en Lepelle het die Bapedie die rivier genoem.

---

[22]) Koringkoppies was in die vroeë vyftiger jare middelpunt van Potgieter se byeenkomsbedrywigheid.

*Sekwatie* ken ek nie as oordnaam nie. Die Bapedie-kaptein Sekoati (Sekwatie) het destyds by Masimola gewoon.

*Gramanie* is sonder twyfel Legarimane, of Legadimane, die naam van 'n seun van Mampuru (Mampoer) wat, deur Moche se seun verdryf, hom noord van die Lepelle as hoofman van Magakala neergelaat het.

*Baloelaberg* sal die gebergte wees noord van die Olifantsrivier, deel van die Drakensberg.

*Soekororo.* — Noord van Baloelasberg, aan die oostelike hange daarvan, is vandag nog die kapteinsnaam, en die naam van die lokasie: Sokororo. In Februarie 1838 het die trek die Baloela vir die derde maal gekruis ongeveer halfpad teen die berge, oos van Lydenburg. Die name wat na die tyd voorkom, lê almal in die Onderveld (Laeveld).

*Omsana* — Msanaberg.

*Donsee-rivier* — Amanzintonde, in die Kruger-wildtuin.

*Matamhaale* (Motamharie), is die Moatlamahale, wat nou Sand-rivier genoem word.

*Liepopo* is die Lebopo.

*Comate* is duidelik die Komatie.

*Maralkwyn* is die Mohalakoena.

Die laaste name op die lys is Knopneusname, en die mees bekende is *Makolaan* (Makoloane); *Contolaan* (Ngodolane) en *Comane* (Ngomane) in die nabyheid van Lourenço Marques. Die name word vandag nog deur kapteins gedra.

---

## B. H. Dicke se Verklaring.

Mnr. B. H. Dicke, 'n sakeman van Pietersburg, wat in die Noorde grootgeword het, en daardie deel van die wêreld en sy natuurvolke deur en deur ken, is dit nie eens met die veronderstelling of verklaring dat die Van Rensburgers naby die samevloeiing van die Olifants- en die Limpoporivier om die lewe gebring werd. Hy stel die plek van die moord by of naby die samevloeiing van die Limvoeboe- [23]) en die Limpoporivier, en lewer 'n sorgvuldig beredeneerde betoog, wat nie alleen getuig van 'n omvangryke terreinkennis nie, maar ook

[23]) Die Pafouri- of (hoër op) Doringrivier.

van 'n rykdom van etnologiese gegewens, wat ek graag te boek stel, dewyl 'n mens voel hoe dit anders onherroeplik verlore gaan. Mnr. Dicke het sedertdien ook verskeie voorlesings oor die onderwerp gelewer voor die Suid-Afrikaanse Wetenskaplike Vereniging. Hy skryf, d.d. Augustus 1924:

Een van die vernaamste naturellefigure in die Trichardt-dagboek is 'n man wat hy „Sakana" noem, en verantwoordelik hou o.a. vir die moord op die Van Rensburg-trek. Wie was hy?

Sy volle naam was Sakana Shimnambana Maluleke, en volgens sommige was sy vader se naam Ndlamane, volgens ander Malema (nie die Basoeto Malema nie), 'n naam wat op sommige kaarte gevind sal word op die regteroewer van die Limpopo, amper teenoor die mond van die Nuanetsi. Hierdie Sjangaan-stam beweer dat hulle Abagaza is, en vernamer as die Magwamba's van die Spelonke, wat, soos bekend, daarheen gebring werd deur Joao d'Albasini. 'n Tydlank het die stam gewoon naby die samevloeiing van die Nuanetsi en die Limpopo, vanwaar hulle geleidelik afgedruk werd deur die Zoeloes onder Manukosi, totdat hulle die Limpopo deurgegaan, en die rivier tussen hulle en die Zoeloes gestel het. Tydens die Trichardt-trek was die stamhoof Sakana, en sy hoofkraal tussen die Limvoeboe (Pafouri) en die Limpopo, naby die samevloeiing. Hulle het langs die Limvoeboe opgeskuif tot in die Spelonke, en toe d'Albasini daar gekom het met sy Sjangaans, het hy die Maluleke daar aangetref, wat hom nooit as hoofman wou erken nie. Nadat die grens tussen Mozambiek en Transvaal later gereël was, het Sakana se opvolgers na die Portugese gebied getrek, om nader te wees aan hul hoofkaptein, Gungunyana, en het die Maluleke-indoenas in die Spelonke 'n tydlank hulle aan d'Albasini onderwerp, maar hulle het altoos 'n bietjie balorig gebly. Kaptein A. Schiel het, deur gebruik te maak van hierdie afvalligheid, daarin geslaag om die d'Albasini-régime omver te werp, want liewer dan hulle aan d'Albasini te onderwerp het sommige van die Sjangaan-indoenas hulle onderwerp aan die Bawenda, en toe d'Albasini van die toneel was, het hulle weer vir kaptein Schiel „gebonga," wat een van die onmiddellike oorsake was van die Modjadjie-opstand, al is dit tot vandag toe ook nog nie bekend gewees nie, want liewer dan dit toe te laat het Modjadjie die „vreemde honde" haar land uitgejaag.

Die heuwels noord van die Limvoeboe, naby die Limpopo, was in besit van 'n Bawenda-kaptein, *Pafouri,* en waar Pretorius dit in sy

brief aan Trichardt het oor „voor tun" is ek van oordeel dat die „*Voor*" aangesien moet word vir die naam van hierdie kaptein.

Een van Sakana se indoenas, *Inkuri,* het gewoon tot aan die noordoostelike punt van die Ysterberg, en dit is sonder twyfel die „*Iukoeri*" van Trichardt. Hy was die vader van Minga, 'n naam wat 'n mens vandag nog op sommige kaarte aantref, maar hulle was destyds nog nie so ver deurgedring as Ysterberg of Matibakop nie. Hulle was nog aan die regteroewer van die Limvoeboe, tussen die mond van die Litenando- en die Tzinde-rivier, waar Trichardt die eerste Magwamba-indoena aangetref het op 5 Augustus 1836.

*Die Van Rensburg-trek.* — Van Rensburg het m.i. getrek van die Zoutpan oor Doringrivier, naby die latere Fort Hendrina (Fort Edward), miskien 'n bietjie laer af, aan Bristowe se plaas, Sweet-waters, verby die teenswoordige Elim, d.w.s. noord daarvandaan, naby Kommandoboom, oor die Limvoeboe by Valdezia, oor die Shitingulu-nek, weer oor die Limvoeboe net kort bokant die samevloeiing met die Litenando. Hulle is aan die regterkant van die Limvoeboe af, vervolgens oor na die linkeroewer, bokant die samevloeiing met die Tzindi, tot waar vandag Georgenholz op die kaart aangemerk staan, bo op die rand. (Die oorspronklike Georgenholz was geleë aan die suidelike voet van die rand.) Maar Van Rensburg het gevind dat dit daar te nat word, en is toe oor die rand (die Makonde-rand, wat 'n voortsetting is van die Derdeberge); en dit is waar m.i. die sendingverslag die fout maak om te praat van „oor die Zoutpans-berge." Van Rensburg is oor die nek waar teenswoordig die pad van Sibasa na Tengwe gaan, en dit moes destyds 'n braaf moeilike taak gewees het. Noord van die Makonde kruis hy 'n rivier en vind die terrein makliker. (Hierdie riviertjie, die Motele, het een-maal baie water bevat, en die sendingverslag maak daarvan die Limpopo.)

Van Rensburg is oor die rand waar die hoofkraal van die Pafouri-kapteinskap gewees het (Pretorius se „Voor." Die plek is oos van Ramputa, wes van Georgenholz, suid van Tengwe, wat almal op enige ordentlike kaart aangedui is). Hy trek langs die noordelike wal van die Motele af, en kom tussen die Limvoeboe en die Limpopo, waar die ongeluk die trek ingehaal het.

Van Rensburg het m.i. nooit die Limpopo oorgetrek nie. Sy skofte was kort, omdat hy heelwat te doen had met die drifte en

die pad. Siekte en die tsetse het hom ook baie moeite besorg. In die Motele-vallei was miskien minder vlieë, maar tog heeltemal genoeg om lastig te wees vir sy beeste.

Dit is m.i. waarskynlik dat Motele (die kaptein) 'n hand gehad het in die moord. Hy was hoofman van die Balambetu, die oorspronklike bewoners van die Zoutpansberg-Sibasa-rande, d.w.s. hulle was daar voor die Mawendas. Toe die Mawendas daar gekom het werd die Balambetu uit die berge uitgedryf langs die Motele af. Die Balambetu het tans (1924) heeltemal verdwyn, terwyl hulle onder die Mawendas ingetrou en uitgesterf het; hul taal het ook heeltemal verdwyn. In Trichardt se tyd was hulle 'n taamlike sterk stam met hul hoofkraal naby die samevloeiing van die Motele- en die Limvoeboerivier. Die omstandigheid dat hulle toegelaat werd om so digby Sakana te woon, en dat hy hulle nie „opgeëet" het nie, skyn aan te toon dat hy hulle vir sy „honde" gehou het. Motele se dogter, tans nog in lewe, weet alles van Sakana af, en, as ek iets van die naturelle-karakter af weet, dan weet sy ook van die Van Rensburg-moord. Almal is egter te bang om te praat.

*Genl. Potgieter se Trek.* — M.i. het genl. Potgieter van Trichardt se kamp (by die teenswoordige Louis-Trichardt) verby die Zoutpan na Brakrivier getrek (ter wille van die water); maar hy het die Brakrivier verlaat lank voordat hy Sandrivier bereik het, en hy het die Limpopo oorgetrek waar Middeldrif op die kaarte aangetoon word, miskien nog 'n bietjie hoër op. Hy het die Nuanetsi getref en gekruis miskien 'n bietjie laer af dan aangetoon op die kaart by die Dagboek (eerste uitgaaf). En op sy terugreis meen ek dat hy die Limpopo oorgetrek het onderkant sy samevloeiing met die Sandrivier, naby Sterkstroom (Injelele), oordelende na Bronkhorst se beskrywing van die land.[24]) Suid van die Limpopo moes hy weer die Brakrivier getref het, en daarvandaan na die Zoutpan. Ek voel oortuig daarvan dat hy nie oor Zoutpansberg getrek het nie. Dit was onmoontlik, terwyl hy een of twee perdewaentjies by hom gehad het.

*Jan Pretorius se Trek.* — Volgens Trichardt se aantekening van die 16e Augustus is Pretorius van hom af weg 7 uur wes van Sandrivier, en hy het op Van Rensburg se waspoor getrek, omdat hy

---

[24]) Bylae III.

gereken het dat Trichardt se soektog totaal verkeerd was. Nadat hy Sakana bereik het meen ek dat hy nie geneig was tot enige verdere ondersoekinge nie. Dié mense was uitgelese spoorsoekers, en Van Rensburg se spoor kon deur 'n blinde gevolg word. Waarom sou hy dus in die wilde wêreld 'n nuwe pad gemaak het? Ek meen dat hy stap vir stap op Van Rensburg se waspoor gegaan het, en dat hy langs dieselfde weg teruggekeer het tot waar hy die noordelike wal van die Tzindi bereik het. Die rivier was vol, sy trekvee was uitgedun, en hy wou dit nie riskeer om daar deur te trek nie. Hy is dus 'n endjie terug, en oor die Limvoeboe in die rigting van Sjirindi, maar 'n bietjie noord daarvan. Sy „voor tun" Shirindi is die koppie waar Pafouri gewoon het. Daarvandaan het hy, oordelende na die tyd wat dit hom geneem het, en die droër geaardheid van die grond, Trichardt se terugpad gevolg, nl. „de Draai" en Masjao (d.w.s. noord van Masjao).

*Surubele.* — Aangesien Ramabooya 'n aanval op Trichardt gedaan het, neem ek aan dat dit 'n indoena was van Shirindi, miskien van Pafouri. Maar aangesien Ramabooya se volk dieselfde was as die van Pafouri, reken ek dat hy tot Shirindi behoort het. Die idee dat Surubele dieselfde kan gewees het as Seleboel, naby Nu Agatha, is ten enemale onhoubaar.

*Trichardt se Patrollie agter Van Rensburg.* — Ons kom nou by Louis Trichardt se eerste Dagboek, en die allereerste aantekening daarin, wat betrekking het op Zoutpansberg, naamlik van 1835 (moet wees: 1836), 31 Julie: „*van Matebies kraal getrokken 5½ uur terug tot een valy.*"

Trichardt het die gewoonte gehad om, wanneer hy naturelle teenkom, te verneem wie hul kaptein is; of, as hy by 'n kraal kom, te vra wat die naam van die kaptein daarvan was. Op dié wyse teken hy die name aan van „*Iukoeri*" (6 Augustus 1836) en „*Leaskraal*" (22 September 1836), en van „*Matebies*" (later „Matiebe"). Dit beteken nie dat hy inderdaad by die betreffende kraal was nie, maar kan beteken dat hy uit die gebied van die een in die van die ander gaan, soos met „Leaskraal," wat m.i. „Malema" moet beteken. So ook meen ek dat „*Matebieskraal*" nie aangesien moet word vir die kapteinskraal op die noordelike grens van Matibaskraal naby Pietersburg nie, omdat toe hy die volgende jaar in September op dieselfde

plaas, maar aan die suidelike grens daarvan was, wis hy nie waar hy was nie. Al neem ons ook in aanmerking dat Matibaskraal oor die 10,000 morge groot was, dan moes Trichardt nog in September 1837 die veld herken het as hy naamlik in Julie van die vorige jaar inderdaad op die plek was; of indien hy die plek toe uit die ooste (via Haenertsburg) bereik het, op 'n terugreis van onder-Olifantsrivier. Ek reken dat die Matebies wat Trichardt in Julie 1836 vermeld, een van die mees noordelike krale van die kaptein Matiba moes gewees het, digby of anderkant die noordelike grens van die teenswoordige plaas Melkboomfontein — 'n gebied wat destyds aan Matiba behoort het. Ek reken dat die „5½ uur terug" van hierdie punt moet aangesien word vir die end van sy eerste poging om Van Rensburg in te haal — nie deur op sy spoor te trek nie, maar deur regdeur koers te sny in 'n suidoostelike rigting.

Hulle het m.i. regdeur gesny om Van Rensburg voor te wees, maar toe die patrollie onder Trichardt in 'n streek beland wat skaars was van water, en die Drakensberge oos en suid van hulle nader aan mekaar sluit, het hulle die denkbeeld om Van Rensburg voor te sny, laat vaar. Dit moes teleurstellend gewees het, en Trichardt het onder sulke omstandighede die aantekening in sy dagboek gemaak, onder die besef dat hy 'n groter taak onderneem het as wat hy gemeen het. Ek neem aan dat hy daar op 31 Julie uit 'n noordwestelike rigting aangeland het by een van die mees noordelike krale van die kaptein Matiba.

Verder kan ek nie aanneem dat 'n sorgvuldige, presiese man soos Louis Trichardt, met 'n dagboek in sy besit, eers op sy terugweg van 'n tog wat byna twee maande geduur het, sal begin aantekeninge maak nie.

Hy sê: *„5½ uur terug tot een valy."* Ek meen dat dit die Ramatula-kloof sal gewees het. Voordat hy binne Matiba se gebied gekom het, het hy op sy rit 'n opening of nek gesien in die berge aan sy linkerhand (oos van hom); en eer hy toe bepaaldelik die gedagte laat vaar het om Van Rensburg (wat 'n maand of vyf weke vooruit was), voor te sny, het hy gemeen om die plan nogeens te probeer en te gaan kyk na die opening of nek wat hy links van hom sien. Nou is die Ramatula-kloof nie waar die spoorweghalte van dieselfde naam voorkom nie (naby Munnik), maar iets verder na die suide, aan die bo-ent van die Koedoesrivier-vallei of laagte. Toe hy daar aankom en oor die Laeveld kyk, sien hy hoe die Drakensberge 'n

randberg van steile berge ooswaarts uitstoot — die Houtbosberg en die Modjadjiegebergte as voortsetting — en dat dit sy voortgang sou belemmer en hom te veel na die noorde toe dring. Daar was geen pad deur Duiwelskloof nie (die eerste trek daardeur het eers in 1889 plaasgevind; en Trichardt het toe, teen sin en wil besluit om terug te keer tot amper weer op sy uitgangspunt, en Van Rensburg op te spoor deur daarvandaan op die waspore van die trek te ry.

Op 1 Augustus d.a.v. teken hy aan: *„de 2e verlies.*" Dit moes 'n punt gewees het wat elke lid van die patrollie sou onthou, want dit is die plek waar die patrollie sy tweede perd verloor het. Agt dae later, op die 9e Augustus, teken Trichardt die verlies aan van die derde perd. Op 1 Augustus is die patrollie dus terug op hul eie ou spoor, en hierdie verliese van perde, so vroeg op die tog, sê m.i. baie. Hulle het hul perde nie ooreis nie, en in Julie is daar geen perdesiekte nie. Die perde het dus gevrek aan die tsetse se byt. En ek verklaar dit deur aan te neem dat die perde gebyt werd op genl. Potgieter se poging om Van Rensburg in 'n noordoostelike rigting voor te sny. Dit is moontlik dat genl. Potgieter noord van die Limpopo ook op verkenning van die land uit was, maar dit wil my voorkom of sy vernaamste gedagte was om Van Rensburg weer te kry.[25]) Wat Van Rensburg nie kon doen met sy beeste nie, as gevolg van die aanwesigheid van die vlieg, dit het Potgieter toe met perde probeer; en dit was eers toe hy insien hoe nutteloos dit was om Van Rensburg in dié rigting te soek, en toe die Knopneus-smouse hulle beduie dat Delagoabaai (waarheen Van Rensburg peil), suidoos daarvan geleë is, dat genl. Potgieter besluit het om terug te keer.

Oordelende na J. G. S. Bronkhorst se beskrywing van die naturelle by die kraal waar hulle toe die informasie gekry het, en veral hul manier van groet, kon die betreffende kraal nie 'n Knopneuskraal gewees het nie, soos Bronkhorst aanneem.[26]) Bronkhorst sê dat die naturelle die woord „Magoas" gebruik het. Die bewoners van die kraal was waarskynlik Mawendas, miskien ook Makalangas, maar die naturelle van wie Potgieter sy informasie ontvang het, was waarskynlik Portugees-sprekende Knopneus-smouse uit Delagoabaai.

---

[25]) Die moontlikheid dat Van Rensburg na Inhambane (Jambana) gepeil het is m.i. glad nie uitgesluit nie.

[26]) Bylae III.

Ek glo nie dat Potgieter se tog, en dié van Trichardt agter Van Rensburg aan, gelyktydig plaasgevind het nie. Ek neem aan dat die een op die ander gevolg het, en een van my redes daarvoor is dat Bronkhorst blykbaar aan albei deelgeneem het. Seker was hy by Trichardt, en die rit van Potgieter beskryf hy té uitvoeriglik om dit van hoorsê te hê. My tweede rede daarvoor is dat Potgieter se kommissie sowel as die Trichardt- en Van Rensburg-trekke te klein was in aantal om die weerbare manne in drie klompies te splits met die oog op die veiligheid van vroue en kinders. En aangesien Bronkhorst die meeste besorgd was oor sy vriende en familie by Van Rensburg, het hy deelgeneem aan albei togte. En terwyl sommige van die perde wat met Potgieter saam was, weer gebesig werd vir Trichardt se tog, lewer dit m.i. 'n verklaring van die vrekte op laasgenoemde tog.

Op 3 Augustus teken Trichardt aan: „*Sant rivier.*" Ek meen dat die hier bedoelde Sandrivier dieselfde is as dié wat hulle almal goed geken het in die nabyheid van Louis-Trichardt. En die punt waarop hy die rivier hier bereik moet ongeveer op die plaas Bon Esperance wees, waar die Van Rensburgers een van hulle manne begrawe het. Die Trichardt-patrollie is nou op die spoor van die Van Rensburgers.

Op 4 Augustus staan daar: „*Grootriviers drif.*" Dit is die Limvoeboe-drif naby Valdezia. Die afstand sou korrek wees. Die patrollie ry nou warm op die Van Rensburgers hul waspoor.

Laasgenoemde sal op hierdie hoogte al wel geweet het dat sy doel, Delagoabaai, nie noordoos nie maar suidoos lê, omdat dit ses man van hom sal gewees het waarvan die naturelle aan Doors Buys vertel het, en hy aan Trichardt, dat hulle pad gesoek het regs (wes) van Massouw.[27]) Dit is dieselfde weg waarvan die naturelle met Trichardt gepraat het op 19 Augustus 1837, en vertel het dat dit naby die „spitse koppies" (Lobolakop) verbygaan. Dit is die ou regstreekse handelspad van die Sjangaan-smouse uit Delagoabaai na Ramapulana (Rasethau). Toe Trichardt gesoek het na 'n pad het hy gereken dat dit te steil was vir waens. Van Rensburg het waarskynlik dieselfde gedink; maar die omstandigheid dat hy ses weerbare manne kon afsonder om na die pad te gaan kyk, en sodoende slegs drie by die waens te laat, is m.i. voldoende bewys dat die trek

[27]) Dd. 6 Mei. Vgl. origens aantekening 1, bl. 14.

nie al te ver daarvandaan kon gewees het nie. Die Van Rensburg-trek het derhalwe verbygegaan êrens in die nabyheid van Elim, in die Klein-Spelonke.

Dieselfde tsetse-gésel wat Trichardt belet het om die regstreekse pad verby Masjaokop na Delagoabaai te gebruik, en waarvan die Van Rensburg-trek reeds aan die Zoutpan gely het — wat miskien die rede was waarom hulle maar aangedruk het, in plaas van vir Trichardt te wag — dieselfde pes het Van Rensburg tans teen die Zoutpansberge aangedruk, omdat dit daar langer bewoon en vryer was van tsetse. Dit was ook die vlieë wat Van Rensburg laat besluit het om weer oor die Limvoeboe te trek, naby Valdezia, na die noordelike wal.

Maar hy kon weens die berge op die noordelike oewer nie bly nie. Die Litenando, wat in die Limvoeboe val, kon destyds nie oorgegaan word nie, omdat dit deur 'n moeras gevloei het wat hom van Pisangkop tot aan die samevloeiing met die Limvoeboe uitgestrek het. Vandag is daar 'n goeie pad, maar nog in die late tagtiger jare moes 'n mens die Limvoeboe vier keer oorgaan.

Nadat hy te Valdezia na die linkerwal oorgegaan het, moes Van Rensburg naby die samevloeiing weer na die regterwal oorsteek. Trichardt se patrollie het dieselfde gedaan.

5 Augustus 1836: „*Tot de eerste Knopneus Kaptyn.*" Dit is 'n interessante aantekening. Hier het ons dit swart op wit van hom dat hy die eerste Sjangaan-indoena teengekom het; en dié indoena moes gewoon het op die regterwal van die Limvoeboe, wat Bawenda-gebied was, en hulle sou geen ander stam daar toegelaat het nie. Die eerste Sjangaans wat hulle op die linkerwal van die Limvoeboe of Pafouri gevestig het, het by Shitungulu gaan woon, tussen Valdezia en Madrid, suid van die Litenando. Maar daar het toe die moeras bestaan waarna verwys werd, en dit het 'n doeltreffende verdediging uitgemaak tussen die beide stamme (die Bawenda en die Masjangaan).

Shitungulu was oorspronklik 'n smousstasie van die Sjangaans, maar het later omrede van sy strategiese belangrikheid, so 'n sterk nedersetting geword, dat dit 'n toevlugsoord gebied het selfs aan Umzila, die opvolger van Manukosi, tydens die suksessie-oorloë na die dood van Manukosi. Toe d'Albasini met 'n seksie van die Masjangaan na die Spelonke getrek het, sou die rand tussen die Limvoeboe

en die Litenando-moeras die regte plek vir sy hoofkwartier gewees het, maar hy het nie gedurf om daar te kom nie, en om dié rede het hy hom gevestig in die „Skans," naby Pisangkop. Tydens die Trichardt-trek was die Sjangaans ewenwel nog nie so ver deurgedring in die Klein-Spelonke nie.

Die pad wat Van Rensburg en Trichardt gevolg het, het oor Shitungulu-nek gegaan, en die Knopneus-kaptein van wie Trichardt onder genoemde datum praat, moes tot die Malulêke-stam behoort het, wat Sakana se stam was. Die indoena wat Trichardt vermeld, het vermoedelik gewoon teenoor die samevloeiing van die Tzindi en die Limvoeboe.

Waarskynlik is dit suid van hierdie samevloeiing gewees, maar op die regterwal van die Limvoeboe, dat Pretorius sy eerste brief aan Trichardt geskryf het, van die 17e Januarie 1837, en gedateerd: *Ziedie (Tzindi)*. Pretorius het vasgehou aan Van Rensburg se spoor. Naby Tzindi moes Van Rensburg oor die Limvoeboe gegaan het na die linkerwal. Trichardt het hom nie daar gevolg nie. D.d. 5 Augustus het die Sjangaans (of Matshekas, soos die Mawendas hulle volgens Trichardt genoem het: „matcheka" is die Kaffernaam vir „doek," lap of linne, en dit het betrekking op hul invoer daarvan oor Delagoabaai, wat om die lende gedra werd, in plaas van velle) Trichardt meegedeel van blankes wat enige dagreise na die ooste uit die noorde na die suide getrek het; en aangesien die land tussenin gelyk was, het Trichardt hier teruggekom op sy oorspronklike plan om Van Rensburg voor te sny.

6 Augustus 1836: *„Tot de Iukoeri."* Iukuri (Inkuri) is die naam gewees van 'n indoena van Sakana, die voorvader van die kaptein Minga, wie se naam nog op kaarte aangetref word suid van die Limvoeboe. Sakana was destyds besig om sy mag na die weste toe uit te brei. Trichardt sê „de Iukuri," sodat hy na 'n lokaliteit verwys. Hy doen dieselfde op 10 Augustus met 'n verwysing na „de Matiba." Die kaptein Inkuri se voorposte het destyds miskien so ver noord gestaan as die noordelike punt van Ysterberg, waardeur die berg sy naam ontvang het. Trichardt het derhalwe suidoos gereis, tot aan 'n punt noord van die Ysterbergreeks, maar draai nog meer na die ooste, weg van die reeks wat van Lebanga en Ysterberg ooswaarts verby Ellerton en die Birthday-myne sig uitstrek.

7 Augustus 1836: „*Tot Paddafontein.*" Dit is natuurlik 'n denkbeeldige naam van Trichardt, maar hy ry hier tans tussen Mazimbangombi en Tsjikundokop, suid van laasgenoemde.

8 Augustus: „*Tot Olifantsbos.*" Naby Minga is 'n houtbos, welbekend aan latere jagters as Olifantsbos, wat nog die naam dra.

9 Augustus 1836: „*Tot Suurbier.*" „Daar," sê Trichardt, „is de derde paard gebleven." Die Sjangaans het 'n soort bier gebrou wat nie bedwelmend was nie, van „injouti" met balalagras as gis, of kafferkoring, met 'n dun mieliepap daarby gemeng. Hulle noem dit „maputa," destyds nog onbekend aan die Mawendas, sodat Trichardt dit nog nie tevore geproef het nie. Dit is soetsuur van smaak, en het die prikkelende uitwerking van limonade.

Trichardt se patrollie word hier blykbaar erg gasvry ontvang, om te verhoed dat hulle vinnig vorentoe gaan. Hulle het die dag maar 4½ uur getrek. Ek dink dat dit op hierdie plek is, suid van die Limvoeboe, waar Trichardt die dinge gevind het wat hulle herken het as behorende aan die Van Rensburgers; en hier moet dit tewens gewees het dat die beraamde aanslag op die lewens van die patrollie deur Trichardt se koene gedrag verydel werd. Hy het hier onraad gemerk, en besluit om terug te keer.

As mens die tyd vergelyk, soos hy dit opgee, met sy kom en gaan, dan sal bevind word dat die rytyd perfek klop. Hiervandaan wys die naturelle Trichardt 'n korter weg terug.

10 Augustus 1836: „*Tot de Matibee tuyn.*" Terwyl hy op 31 Julie skryf: „Matebies kraal," besig Trichardt hier slegs die woord „Matibee." 'n Mens mag dink dat dit 'n versuim was, maar daar is nog 'n verwysing na die plek, wat hy neergeskryf het nadat hy terug was in sy laer, en daar praat hy van „de Matibee" — 'n lokaliteit dus. Matibee, Matibi of Matiba was 'n indoena van Pafouri, wat die kop beset het op die kaarte aangedui as „Tsikundo." Dit was Pafouri se voorpos suid van wat anders die grens van sy gebied was, die Limvoeboe. Tsikundo is 'n naam wat die kop eers in latere tyd ontvang het, nadat Sakana se indoena, Tsikundo, dit bestorm en die Mawendas van Pafouri daar uitgeklad het. In Trichardt se tyd was die kop bekend as „de Matiba," die naam van die indoena wat dit destyds beset gehou het. Pafouri het die plek later weer ingeneem; en gedurende die begin van die tagtigers van

die vorige eeu kon 'n mens nog die skedels van die Sjangaans sien wat die Mawendas daar om die lewe gebring het, as ornamente op die pale rondom Pafouri se hoofstat. Na die verdrywing van die Sjangaans deur Pafouri, het d'Albasini die kop weer vir die Sjangaans geneem.

Trichardt het egter nie tot aan „de Matibee" op die 10e Augustus gegaan nie. Hy het slegs „de Matibee tuyn" bereik, 'n woord wat die minder penvaardige Pretorius voorgestel het as „tun" in sy „Voor (Pafouri) tun." [28])

11 Augustus 1836: *„Tot Surabele."* Hierdie Surabele was geleë tussen Tsjikundokop en Sjirindikop. Uit die Dagboek blyk dat Trichardt aangeval werd deur Ramaboya,[29]) en meen ek dat hy 'n Bawenda-hoofman sou gewees het, miskien 'n indoena van Pafouri of van Sjirindi.

12 Augustus 1836: *„Tot Sirities tuyn."* Hier het die patrollie waarskynlik hul gidse van Sakana ontslaan. (Robberts skryf 'n brief wat hulle sou probeer besorg aan Sybrand Bronkhorst.) As die patrollie gemeen het om die gidse te mislei, dan moes dit hier êrens gewees het, maar vir my is dit onmoontlik om die doel van so iets te begryp. Sakana se Kaffers was besig om hulle 'n korter weg na hul laer aan te wys, sodat hulle heel goed moes geweet het waar die laer gestaan het. As 'n mens nagaan hoe snel nuus onder die inboorlinge versprei, hoe verbasend die nuus van die verskyning van die eerste witmense moes gewees het, en dat Sakana nie meer dan 5½ dae te voet van hulle verwyder was nie, dan moes hy heel goed geweet het waar Trichardt gestaan het. M.i. was die enigste rede waarom hy die laer nie aangeval het nie, die omstandigheid dat dit op Bawenda-gebied gestaan het, en hy bang was vir hulle.

13 Augustus 1836: *„Tot de draay."* Hierdie „draai" is die plek noordwes van Ysterberg, waar die Limvoeboe noordoos draai. Alles

---

[28]) Mnr. Dicke se verklaring van „tun" is: „tegen," teen, in die rigting van. Vir my is dit duidelik dat dit „tuin" of land is, in die sin van landerye. In die teks laat ek sy verklaring derhalwe in die midde. Vgl. „voor (Pafouri) tun" van Pretorius; „Matibee tuyn" van Trichardt, en ook „Sirities tuyn." Oumense van 'n latere dag het nog altoos gepraat van „Kaffertuine" vir mielielande, om die betreklike kleinheid daarvan.

[29]) Dagboek, 8 Oktober 1836.

skyn daar te draai. Ysterberg draai die Limvoeboe uit sy koers uit, en die Zoutpansberg by Tsakoma, teenoor die noordelike punt van Ysterberg, maak 'n reghoekige draai na die noorde.

In plaas van Shirindi af, die pad te neem waarmee hy gekom het, die Limvoeboe suid van sy samevloeiing met die Litenando te kruis, en weer by Valdezia te kruis, ry Trichardt hier ook 'n taamlike groot „draai." Sy oogmerk is my nie duidelik nie. Wou hy vermy om die Limvoeboe onnodiglik te kruis, of wou hy die gidse op 'n dwaalspoor bring? Of was die rivier miskien vol? Wie sal dit vandag kan sê?

14 Augustus 1836: „*Tot Massouw.*" Dit is Masjaokop. Trichardt trek noord daarvan verby.

15 Augustus 1836: „*Tot de drif.*" Dit is die drif in die Sand-rivier. Vergelyk die afstande: 4 Augustus van Sandrivier na Valdezia-drif, 6½ uur te perd; op die 15e Augustus van Massouw na Sandrivier, 8 uur, wat 'n verklaring verskaf van die verskil in afstande.

16 Augustus 1836: „*Tot na huis.*" Oor Sandrivier, huistoe, 7 uur.

*Jan Pretorius se Terugkeer.* — Die 17e Januarie 1837 skryf Pretorius sy eerste brief aan Trichardt — van wat hy aandui as „*Ziedie voor tun.*" Hy bedoel dit as aanduiding vir Trichardt van die rigting waarin hulle hom kan vind, om hulp te verleen. My mening is dat hierdie drie woorde beteken: „*Tzindi Pafouri tegen*": aan die Tzindirivier in die rigting van Pafouri, d.w.s. noord van die Tzindi.[30]) Pretorius skryf herhaaldelik eiename sonder hoofletters, en hy keer hier terug op sy eie spoor — wat hy gevolg het agter Van Rensburg aan. Dit is die reëntyd, en die riviere, waarvan daar 'n menigte in dié geweste voorkom, is almal vol, en die Tzindi is 'n besonder slegte met hoë walle.

20 Januarie 1837: „*Voor tun,*" *drie trekke van Zieridi.* So dui hy tans die lokaliteit aan waarvandaan hy aan Trichardt skryf. Hy is nie meer aan die Tzindi nie. Die Kaffers wat Trichardt hom toegestuur het, het hom miskien meegedeel, of miskien onthou hy self nog van Trichardt se eie verslag dat die land op die regterwal van die Limvoeboe droër en makliker is om deur te trek; maar hy is te bang om die Tzindi deur te trek, en gaan blykbaar 'n end terug,

[30]) Vgl. aantekening 28, bl. 359.

waar hy die Limvoeboe ondertoe deurgaan, naby die Mutshundudirivier, sodat hy hom tans in Pafouri se gebied bevind, noord van Sjirindi. Die naturelle spreek die eerste „r" van Parfouri nouliks uit, en slof oor die „Pa" en die laaste „i" heen, sodat die uitspraak vir Pretorius se ongewende en ongeoefende oor slegs die „Voor" laat hoor (Pfur).

*Pieta se Terugkeer.* — 2 Februarie 1837: Pieta, wat deur Trichardt gestuur was met osse en Kaffers om Pretorius terug te help, keer onder Zoutpansberg terug, nadat hy slegs drie dae geneem het, heen en weerom. Die aarde is te deurslagtig met die reën om vinnig aan te kom met die waens; maar Pieta te perd, wat Pretorius se beeste uitbring, het blykbaar die pad deur Valdezia-drif geneem, sodat hy die Limvoeboe weer naby die Litenando deurgegaan het, en so na Sjirindi. Pretorius het stadig aangetrek sedert sy eerste brief, soos hy gesê het, en bevind hom tans duskant Sjirindi, suid daarvandaan.

*Pretorius terug.* — 28 Februarie 1837. Pretorius keer in Trichardt se laer terug, sodat dit hom 42 dae geneem het van die Tzindi af; en deur hierdie slakkegang van sy trek moet Pretorius se hele trek beoordeel word. Hy het blykbaar eindelose moeilikhede gehad.

Hy is van Trichardt af weg gedurende die laaste week van Augustus 1836, en die 28e Februarie 1837 terug, sodat hy 42 dae geneem het oor 'n afstand van 1½ dag te perd, wat 'n mens vandag maklik in minder dan een dag te perd afry. Ek glo nie dat Pretorius ooit 'n tree verder gegaan het dan die plek waar hy die eerste spore gevind het van Van Rensburg se uiteinde nie, nl. Sakana. Hy is nooit noord van die Limpopo gewees nie, maar is reguit van Sakana af teruggekeer. Sy dertig skofte kon nie lang skofte gewees het nie. Inderdaad moes sommiges baie kort gewees het, hoe lank hulle ook vir hulle mag gelyk het. In vreemde gebied ry 'n mens gemeenlik langer oor enige afstand dan wanneer die veld bekend is.

'n „Skof" kan enige afstand beteken. Dit is nie 'n dagreis nie (wat aangedui word as „trek"), maar beteken van die een inspanning na die ander — 'n pars-pro-toto-uitdrukking. Skof beteken natuurlik die os se nek, en wil dus sê iedere keer wat die juk daarop gelê word, nl. een inspanning. Transportryers praat van 'n „nagskof," „dagskof," „middagskof," „klein skof," ens. Trichardt doen dieselfde waar hy in 1838 van die Baloela na Delagoabaai trek, en weers- en water-omstandighede in aanmerking neem.

# REGISTER VIR PERSOONSNAME.

# REGISTER VIR PLAASNAME.



18
19
20
21
22
23
24
25
26
Kuway of Leng Rivier
Zouga Riv.
NGAMIE MEER
SOUT PAN
SOUT MEER
GOEBOELOEWAYO
MATOPOS
BOTLLO
AASVOGELKOP
Shashani R.
Tuli Riv.
Oemsimfwenie Rivier
Proklam. 29 April 1868
Boetsapie Riv.
Shashie Riv.
Sabie Rivier
Potgieter 1867
Potgieter 1836
Limpopo
(Riv.)
Oerie of Krembe
MONOTHO
PALAPYE
KAMA
(BAMANGWATO)
ZOUTPANSBERG
Brak Riv.
BERG
BLAUWBERG
ZOUTPANS
MARA
SCHOEMANSDAL (1849)
Masidoe
Levoeboe of
Klein
Letaba Riv.
Sakana
Pietersburg
Groot
Olifants
Proklam. Pres. Pretorius 29 April 1868 Lokl. Wet boek 308
(BAKWENIE)
MOSJOEDIE
MOLOPOLOLO
SETJELIE
GABERONES
KANYE
GATSISIEBIE
RAMOETSA
(BATLAPIN)
LOBATSIE
PITSANIE
WATERBERG
Krokodil Riv.
Nyl Riv.
(Nylstroom)
RUSTENBURG
BUYSKOP
Zebedela Locatie
(Warmbad)
TRANSVAAL
Andries Ohrigstad (1843)
(Lydenburg)
Sabie Riv.
Mansimton Riv.
Molopo Rivier
Elands Riv.
(Zeerust)
Marielsspruit Riv.
RAMATHLABAMA
Proklam. 15 Nov. 1857
(Mafeking)
MAGALIES
TRIGARDTS POORT
(Middelburg)
Krokodil Riv.
LYDENBURG
Komati Riv.
(Lourenço Marques)
Delagoa Baai
Carolus Trigardt naar Abyssinië
LAND GOOSEN
(Pretoria)
PRETORIA
Oemboelosi Riv.
Mapoeta Riv.
SUIKERBOSRAND
(Heidelberg)
(Ermelo)
POTCHEFSTROOM
Mooi Rivier
(Potchefstroom) (1839)
STELLA LAND
(Vryburg)
(Standerton)
KLEIN


KAART
BY DIE
Dagboek van Louis Trichardt
soos 't Ingelei en Aangeteken werd vir die
Suid-Afrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns,
deur
GUSTAV S. PRELLER,
waarop aangetoon word die Trichardt-Trek tesame met die latere grense
van die Boere-Republieke in Suid-Afrika
saamgestel deur
A. C. VLOK.
VERKLARING.
Boere-State
Vroeëre Republieke en Generaalskappe
Louis Trichardt se Trek
Trichardt agter Van Rensburg
Potgieter se Verkenning
Van Rensburg se Trek
Jan Pretorius „ „
Carolus Trichardt se Trek
50 0 50 100 150
SKAAL 1: 3,500,000 MIJLEN
GRIKWALAND WES
ORANJE VRIJ STAAT
BASOETOE LAND
NATAL
KAFFERLAND
KAAP KOLONIE
UTRECHT
NUWE REPUBLIEK
SOELOELAND
INDIESE OSEAAN
COLESBERG
GRAAFFREINET
BEAUFORT WES
SOMERSET OOS
FORT BEAUFORT
GRAHAMSTAD
UITENHAGE
PORT ELIZABETH
GEORGE
Mossel Baai
Algoa Baai
Port Natal
KONGELA
PIETERMARITZBURG (1838)
DORENKOP
WEENEN
KRANSKOP
OEMLALAZIE
St Lucia Baai
Kosie Baai
TSOMO
WINBURG (1836)
(Bloemfontein)
THABANTSJOE
(Wepener)
(Smithfield)
(Kimberley)
(Grikwastad)
(Niekerkshoop)
(Taungs)
(Kroonstad)
(Lindley)
VEGKOP
(Vrede)
Amajoeba
(Utrecht)
(Vryheid)
KOEROEMAN
MANKIROANE
Groot Oranje Rivier
Vaal Rivier
Modder Riv
Riet Riv.
Caledon Rivier
Sand Rivier
Vals Riv.
Vet Rivier
Oemzimvoebo Riv.
Oemkomanzie Rivier
Oemsimkoeloe Riv.
Oembavoena R.
Oemtata Riv.
Bashee Riv.
Wit Kei Riv.
Swart Kei Riv.
Gr. Vis Riv.
Kl. Vis Rivier
Buffel Riv.
Tegela Riv.
Oemhlatoesie Riv.
Pongolo Riv.
Oemkoesie Riv.
Wit Oemfoloesie Riv.
Swart Oemfoloesie Riv.
LANG BERG
DRAKENSBERG
STORM BERG
ZUUR BERG
SNEEUW BERG
BOMBOES BERG
KAGA BERG
PERDEBERG
BRUINTJESHOOGTE
Slagtersnek
Trek baat 4 Feb. 1838
Natal Port Natal
Trichardt se trek na